# 5.

# Onderwêreld

Donkerte, maar ’n sigbare donkerte – soos om in modder weg te sink, maar tog daardeur te kan sien. Of soos troebel jellie. Deursigtig, maar tog dof, wasig, newelagtig, benouend.

Bewussyn, maar bewussyn sonder herinnering of identiteit – soos ’n droom waar mens weet wat om jou gebeur, maar jy weet nie regtig wie, of wat, *jy* is nie.

Klank, ook: ’n diep, ritmiese geklop, veraf, maar tog so sterk dat elke pols regdeur jou gaan. Soos ’n hartklop? ’n Bietjie, maar donkerder, meer meganies – soos die geluid van metaal op metaal, asof ’n ondergrondse reusesmid iewers in die verte op ’n aambeeld kap: so hard kap dat die geluid deur die aarde dreun, of die modder, of watter plek dit ook al is waar jy jou bevind.

Ek het nie ’n liggaam nie – altans nie een waarvan ek bewus is nie. Ek is net … daar, in ’n polsende, kloppende donkerte. Ek sou dit “primordiaal” kon noem. Maar toe het ek nie hierdie woord geken nie. Trouens, ek het geen woorde geken nie. Die woorde wat ek hier gebruik, het veel later by my opgekom, terug in die wêreld, toe ek my herinneringe begin neerskryf. Taal, emosie, logika: dit was alles weg, asof ek teruggegaan het na ’n vroeë bestaan, na die begin van lewe, miskien so ver terug as die primitiewe bakterieë wat, sonder my wete, my brein oorgeneem en dit tot stilstand gebring het.

Hoe lank het ek in hierdie wêreld vertoef? Ek het geen benul nie. Wanneer mens na ’n plek toe gaan waar daar nie ’n tydsbegrip is soos ons dit in die gewone wêreld ervaar nie, is dit bykans onmoontlik om te beskryf hoe dit voel. Terwyl dit aan die gang was, toe ek daar was, het dit gevoel asof ek (wat “ek” ook al was) nog altyd daar was en altyd sou wees.

Dit het my nie gepla nie, altans nie aan die begin nie. Hierdie bestaanstoestand was tog al wat ek geken het, ek het van niks beters geweet nie, dus het ek nie juis omgegee waar ek my bevind nie. Ek

onthou wel dat die gedagte by my opgekom het dat ek miskien nie sou oorleef nie, maar die feit dat dit my nie juis ontstel het nie, het my nog meer onaantasbaar laat voel. Ek het geen idee gehad watter reëls geld in die wêreld waar ek was nie, maar ek was nie juis haastig om uit te vind nie. Waarom sou ek wees?

Ek kan nie sê presies wanneer dit gebeur het nie, maar op ’n bepaalde tydstip begin ek bewus raak van voorwerpe om my, boomwortels of bloedvate, wat donker rooi skyn en van iewers ver bo afloop tot iewers ewe ver onder. Terugskouend was dit soos om ’n mol of ’n erdwurm te wees wat onder die grond ingegrawe is en tog die verstrengelde patrone van boomwortels en boomstamme en -takke te kan sien. Daarom, toe ek later aan hierdie plek terugdink, het ek dit ’n naam gegee: die Ryk van die Erdwurmperspektief.

Aanvanklik het ek vermoed dit was ’n soort terugflits van hoe my brein gevoel het terwyl dit deur die bakterieë aangeval is. Maar, hoe meer ek oor hierdie verklaring nagedink het (en dit was natuurlik eers veel later), hoe minder het dit sin gemaak. As mens nie self by hierdie plek was nie, is dit vir jou moeilik om ’n voorstelling daarvan te maak – my bewussyn was nie beneweld of verwronge terwyl ek daar was nie. Dit was net … *beperk*. Ek was nie soos ’n mens terwyl ek daar was nie. Ek was nie eens ’n dier nie. Ek was iets voor, en onder, dit alles. Ek was bloot ’n enkele bewuste punt in ’n tydlose rooibruin see.

Hoe langer ek in hierdie plek vertoef het, hoe minder tuis het ek gevoel. Aan die begin was ek so deel daarvan dat daar geen verskil tussen “my” en die half-grillige, halfbekende element om my was nie. Maar geleidelik gaan die gevoel van diep, tydlose en grenslose vervloeiing oor in iets anders: ’n gevoel dat ek nie werklik deel is van hierdie onderaardse wêreld nie, maar daarin vasgevang is. Groteske droggesigte verskyn uit die modder, kreun en gil, en verdwyn weer. Af en toe hoor ek ’n gedempte brul. Soms klink die gebrul soos veraf, ritmiese gesange, gesange wat tegelyk vreesaanjaend en bekend is – asof ek dit self op een of ander tydstip geken het en ook daardie geluide gemaak het. Omdat ek glad nie ’n vorige bestaan onthou het nie, was my tyd in hierdie ryk lank uitgerek. Maande? Jare? ’n Ewigheid? Hoe lank dit ook al was, die grillige gevoel het uiteindelik die knus, bekende gevoel heeltemal oorheers.

Hoe meer ek soos ’n *ek* begin voel – soos iets aparts van die koue,

nat donkerte om my – hoe leliker en dreigender is die gesigte wat uit die donkerte opdoem. Die ritmiese geklop in die verte klink ook skerper en harder – soos die sweepslag vir 'n ondergrondse werkspan wat die een of ander eindelose, uitmergelend eentonige taak moet verrig. Die beweging om my raak minder visueel en meer voelbaar, asof reptielagtige of wurmagtige gediertes by my verbystroom en soms teen my skuur met gladde of stekelige velle.

Toe raak ek bewus van 'n reuk: 'n bietjie soos feses, 'n bietjie soos bloed, en 'n bietjie soos braaksel. Met ander woorde, 'n *biologiese* reuk, maar soos biologiese dood, nie soos biologiese lewe nie. Namate my bewussyn verskerp, beweeg ek al hoe nader aan paniek. Wie of wat ek ook al is, ek hoort nie hier nie. Ek moet wegkom.

Maar waarheen?

Net toe ek daardie vraag vra, kom iets nuuts uit die donkerte bokant my te voorskyn: iets wat nie koud, of dood, of donker is nie, maar juis die teenoorgestelde van al hierdie dinge.

Al sou ek die res van my lewe probeer, sou ek nooit kon laat reg geskied aan die entiteit wat nou na my toe aangekom het nie … nie naastenby kon beskryf hoe wonderskoon dit was nie.

Maar ek gaan probeer.

# 6.

## *An Anchor to Life*

Phyllis pulled into the hospital parking lot just under two hours after Eben IV had, at around 1 A.M. When she got to my ICU room she found Eben IV sitting next to my bed, clutching a hospital pillow in front of him to help him keep awake.

"Mom's home with Bond," Eben said, in a tone that was tired, tense, and happy to see her, all at once.

Phyllis told Eben he needed to go home, that if he stayed up all night after driving from Delaware he'd be worthless to anyone tomorrow, his dad included. She called Holley and Jean at our house and told them Eben IV would be back soon but that she was staying in my room for the night.

"Go home to your mom and your aunt and your brother," she said to Eben IV when she'd hung up. "They need you. Your dad and I will be right here when you get back tomorrow."

Eben IV looked over at my body: at the clear plastic breathing tube running through my right nostril down to my trachea; at my thin, already chapping lips; at my closed eyes and sagging facial muscles.

Phyllis read his thoughts.

"Go home, Eben. Try not to worry. Your dad's still with us. And I'm not going to let him go."

She walked to my bedside, picked up my hand, and started to massage it. With only the machines and the night nurse who came in to check my stats every hour for company, Phyllis sat through the rest of the night, holding my hand, keeping a connection going that she knew full well was vital if I was going to get through this.

It's a cliché to talk about what a big emphasis people in the South put on family, but like a lot of clichés, it's also true. When I went to Harvard in 1988, one of the first things I noticed about northerners was the way they were a little shyer about expressing a fact that many in the South take for granted: Your family is *who you are*.

Throughout my own life, my relationship with my family—with my parents and sisters, and later with Holley, Eben IV, and Bond—had always been a vital source of strength and stability, but even more so in recent years. Family was where I turned for unquestioning support

in a world that—North or South—can all too often be short of this commodity.

I went to our Episcopal church with Holley and the kids on occasion. But the fact was that for years I'd only been a step above a "C & E'er" (one who only darkens the door of a church at Christmas and Easter). I encouraged our boys to say their prayers at night, but I was no spiritual leader in our home. I'd never escaped my feelings of doubt at how any of it could really *be*. As much as I'd grown up wanting to believe in God and Heaven and an afterlife, my decades in the rigorous scientific world of academic neurosurgery had profoundly called into question how such things could exist. Modern neuroscience dictates that the brain gives rise to consciousness—to the mind, to the soul, to the spirit, to whatever you choose to call that invisible, intangible part of us that truly makes us who we are—and I had little doubt that it was correct.

Like most health-care workers who deal directly with dying patients and their families, I had heard about—and even seen—some pretty inexplicable events over the years. I filed those occurrences under "unknown" and let them be, figuring a commonsense answer of one kind or another lay at the heart of them all.

Not that I was opposed to supernatural beliefs. As a doctor who saw incredible physical and emotional suffering on a regular basis, the last thing I would have wanted to do was to deny anyone the comfort and hope that faith provided. In fact, I would have loved to have enjoyed some of it myself.

The older I got, however, the less likely that seemed. Like an ocean wearing away a beach, over the years my scientific worldview gently but steadily undermined my ability to believe in something larger. Science seemed to be providing a steady onslaught of evidence that pushed our significance in the universe ever closer to zero. Belief would have been nice. But science is not concerned with what would be nice. It's concerned with what *is*.

I'm a kinetic learner, which is just to say that I learn by doing. If I can't feel something or touch it myself, it's hard for me to take interest in it. That desire to reach out and touch whatever I'm trying to understand was, along with the desire to be like my father, what drew me to neurosurgery. As abstract and mysterious as the human brain is, it's also incredibly concrete. As a medical student at Duke, I relished looking into a microscope and actually seeing the delicately elongated neuronal cells that spark the synaptic connections that give rise to

consciousness. I loved the combination of abstract knowledge and total physicality that brain surgery presented. To access the brain, one must pull away the layers of skin and tissue covering the skull and apply a high-speed pneumatic device called a Midas Rex drill. It's a very sophisticated piece of equipment, costing thousands of dollars. Yet when you get down to it, it's also just . . . a drill.

Likewise, surgically repairing the brain, while an extraordinarily complex undertaking, is actually no different than fixing any other highly delicate, electrically charged machine. That, I knew full well, is what the brain really is: a machine that produces the phenomenon of consciousness. Sure, scientists hadn't discovered exactly how the neurons of the brain managed to do this, but it was only a matter of time before they would. This was proven every day in the operating room. A patient comes in with headaches and diminished consciousness. You obtain an MRI (magnetic resonance image) of her brain and discover a tumor. You place the patient under general anesthesia, remove the tumor, and a few hours later she's waking up to the world again. No more headaches. No more trouble with consciousness. Seemingly pretty simple.

I adored that simplicity—the absolute honesty and *cleanness* of science. I respected that it left no room for fantasy or for sloppy thinking. If a fact could be established as tangible and trustworthy, it was accepted. If not, then it was rejected.

This approach left very little room for the soul and the spirit, for the continuing existence of a personality after the brain that supported it stopped functioning. It left even less room for those words I'd heard in church again and again: "life everlasting."

Which is why I counted on my family—on Holley and our boys and my three sisters and, of course, my mom and dad—so much. In a very real sense, I'd never have been able to practice my profession—to perform, day in and day out, the actions I performed, and to see the things I saw—without the bedrock support of love and understanding they provided.

And that was why Phyllis (after consulting our sister Betsy on the phone) decided that night to make a promise to me on behalf of our whole family. As she sat there with my limp, nearly lifeless hand in hers, she told me that no matter what happened from then on, someone would always be right there, holding my hand.

"We are not letting you go, Eben," she said. "You need an anchor to keep you here, in this world, where we need you. And we'll provide

it."

Little did she know just how important that anchor was going to prove in the days to come.

# 6.

# Geanker aan die Lewe

Phyllis hou stil op die hospitaalparkeerterrein, sowat twee uur nadat Eben IV daar aangekom het. Toe sy by my kamer in die intensiewesorgeenheid kom, tref sy vir Eben langs my bed aan, met ’n hospitaalkussing in sy arms vasgeklem om hom te help wakker bly.

“Ma is by die huis, by Bond,” sê hy. Sy stem klink tegelyk moeg, gespanne en bly oom haar te sien.

Phyllis sê Eben moet huis toe gaan, want as hy heelnag wakker bly nadat hy die hele ent van Delaware af gery het, sal hy vir niemand iets werd wees nie, allermins vir sy pa. Sy bel vir Holley en Jean by die huis om te sê dat Eben IV binnekort daar sal wees, maar dat sy by my sal bly vir die nag.

“Gaan huis toe,” sê sy vir Eben IV nadat sy met hulle gepraat het, “jou ma en tannie Jean en Bond het jou nodig. Jou pa en ek sal net hier wees wanneer jy more terugkom.”

Eben IV kyk na waar ek lê; na die deurskynende plastiekbuisie wat deur my regterneusgat in my keel afloop; na my dun, reeds gebarste lippe; na my geslote oë en slap gesigspiere.

Phyllis lees sy gedagtes.

“Gaan huis toe, Eben. Moenie bekommerd wees nie. Jou pa is nog met ons. En ek sal hom nie laat gaan nie.”

Sy kom langs my staan, neem my hand en begin dit vryf. Met net die masjiene en die nagsuster wat uurliks my lesings kom neem as geselskap, bly Phyllis die hele nag lank by my sit, hou my hand vas, hou ’n verbinding met my aan die gang wat sy weet noodsaaklik is om my deur hierdie ding te kry.

Die mense in die suide heg groot waarde aan familie. Toe ek in 1988 Harvard toe is, was een van die eerste dinge wat my omtrent die mense van die noorde opgeval het, die feit dat hulle meer terughoudend is wanneer dit by familie kom. In die suide is dit ’n algemeen aanvaarde feit: Jou familie is *wie jy is*.

Dwarsdeur my lewe was my familie en my gesin – my ouers en susters, en later Holley, Eben IV en Bond – nog altyd ’n bron van krag en stabiliteit, en veral in die voorafgaande jare. Familie is waar ek onvoorwaardelike ondersteuning gevind het in ’n wêreld waar daar alte dikwels ’n tekort aan hierdie kommoditeit bestaan, hetsy noord of suid.

Ek het by geleentheid saam met Holley en die kinders na ons Episkopaalse kerk toe gegaan. Maar dit is ook waar dat ek jare lank nie veel meer as ’n K&P-lidmaat was nie (een wat net met Kersfees en Pase die kerk besoek). Ek het die seuns aangemoedig om saans hulle gebedjies op te sê, maar ek was nie ’n geestelike leier in ons huis nie. Ek kon nooit van my twyfelgevoelens ontslae raak oor hoe dit alles kan waar wees nie. Hoewel ek grootgeword het met die begeerte om in God en die hemel en die hiernamaals te glo, kon ek nie anders as om ná jare lange blootstelling aan die veeleisende wetenskaplike wêreld van akademiese neurochirurgie hierdie begrippe te bevraagteken nie. Volgens moderne neurologie is die bewussyn in die brein gesetel – die psige, die siel, die gees, of wat mens ook al daardie onsigbare, ontasbare deel van ons wil noem wat ons identiteit bepaal – en ek het geglo dit is waar.

Soos die meeste gesondheidsorgwerkers wat direk met sterwende pasiënte en hulle gesinne werk, het ek deur die jare van heelwat onverklaarbare gebeure gehoor, of dit self waargeneem. Ek het hierdie gebeure onder die etiket “onbekend” geklassifiseer en dit daar gelaat, met die gedagte dat daar iewers ’n logiese verklaring vir elkeen is.

Dit beteken nie dat ek gekant was teen geloof in die bonatuurlike nie. As dokter wat gereeld uiterste fisieke en emosionele lyding in pasiënte gesien het, sou ek nooit iemand die gerusstelling en hoop van geloof wou ontsê nie. Trouens, ek sou self ’n bietjie daarvan kon gebruik.

Hoe ouer ek geword het, hoe minder waarskynlik het dit egter geraak. Soos branders ’n strand wegkalwe, so is my vermoë om aan iets groters te glo geleidelik deur my wetenskaplike wêreldbeskouing ondermyn. Dit was asof die wetenskap ’n konstante stroom bewyse oplewer wat die mens se betekenis in die heelal al hoe nader aan nul dwing. Ek sou graag wou glo, maar wetenskap is nie gemoeid met wat mens graag wil nie. Dit is gemoeid met wat *is*.

Ek is ’n kinetiese leerder, dit wil sê, ek leer deur te doen. As ek iets nie self kan voel of aanraak nie, interesseer dit my nie juis nie. Die begeerte om my hand uit te steek en te raak aan iets wat ek probeer verstaan, is wat my na neurochirurgie aangetrek het. Al is die mens se brein hoe abstrak en geheimsinnig, is dit ook besonder konkreet. As mediese student by Duke was dit vir my boeiend om deur die mikroskoop te kyk en die delikate, langwerpige neuronselle te sien wat die sinapskonneksies maak wat bewussyn moontlik maak. Dit is juis die kombinasie van abstrakte kennis en praktiese toepassing wat breinchirurgie vir my so interessant maak. Om by die brein uit te kom, moet ’n mens die vel en weefsel wat die kopbeen bedek, verwyder en dan ’n hoëspoed-pneumatiese implement gebruik, bekend as ’n Midas Rex-boor. Dit is ’n uiters gevorderde stukkie gereedskap wat duisende dollar skos. Maar basies is dit ook maar net … ’n boor.

Hoewel chirurgie van die brein ’n hoogs ingewikkelde proses is, is dit ook nie veel anders as om aan ’n hoogs delikate, elektries gelaaide masjien te werk nie. Dit was hoe ek die brein verstaan het: as ’n masjien wat bewussyn produseer. Toegegee, wetenskaplikes kon nog nie vasstel presies hoe die neurone in brein dit laat gebeur nie, maar dit is net ’n kwessie van tyd voordat hulle dit ook sal weet. Dit word elke dag in die operasieteater bewys. ’n Pasiënt word toegelaat met hoofpyne en ’n aangetaste bewussyn. ’n MRI-skandering van die haar brein wys daar is ’n tumor. Die pasiënt word onder algemene narkose geplaas, die tumor word verwyder en ’n paar uur later is sy weer wakker. Hoofpyn weg. Bewussyn herstel. Op die oog af heel eenvoudig.

Dit was hierdie eenvoud wat my tot die wetenskap aangetrek het – die eerlikheid en ordelikheid daarvan. Ek het daarvan gehou dat die wetenskap geen ruimte vir fantasie of vir slordige denke laat nie. As ’n feit bevestig kan word, as dit tasbaar en betroubaar is, dan word dit aanvaar. Indien nie, word dit verwerp.

Hierdie benadering laat baie min ruimte vir die siel en die gees, vir die voortgesette bestaan van ’n identiteit nadat die brein ophou funksioneer het. Dit laat nog minder ruimte vir die woorde wat ek gereeld in die kerk gehoor het: “ewige lewe”.

Dit is waarom ek soveel op my gesin en familie staatgemaak het – op Holley en ons seuns en my drie susters en, natuurlik, op my ouers.

Ek sou beslis nie my beroep kon beoefen het, elke dag my take verrig en alles verwerk wat ek beleef, sonder hulle standvastige liefde en ondersteuning nie.

Daardie aand langs my bed het Phyllis dit weer eens bewys. Sy het namens ons hele familie aan my ’n belofte gemaak, nadat sy eers met ons sus Betsy oor die foon gesels het. Met my slap, byna lewelose hand in hare het sy vir my gesê dat wat ook al verder gebeur, daar altyd iemand sal wees wat my hand vashou.

“Ons sal jou nie laat gaan nie, Eben,” het sy gesê. “Jy het ’n anker nodig om jou hier by ons te hou, in hierdie wêreld, waar ons jou nodig het.”

Min het sy geweet hóé belangrik daardie anker in die volgende paar dae sou wees.

# 7.

## *The Spinning Melody and the Gateway*

Something had appeared in the darkness.

Turning slowly, it radiated fine filaments of white-gold light, and as it did so the darkness around me began to splinter and break apart.

Then I heard a new sound: a *living* sound, like the richest, most complex, most beautiful piece of music you've ever heard. Growing in volume as a pure white light descended, it obliterated the monotonous mechanical pounding that, seemingly for eons, had been my only company up until then.

The light got closer and closer, spinning around and around and generating those filaments of pure white light that I now saw were tinged, here and there, with hints of gold.

Then, at the very center of the light, something else appeared. I focused my awareness, hard, trying to figure out what it was.

An opening. I was no longer looking *at* the slowly spinning light at all, but *through* it.

The moment I understood this, I began to move up. Fast. There was a whooshing sound, and in a flash I went through the opening and found myself in a completely new world. The strangest, most beautiful world I'd ever seen.

Brilliant, vibrant, ecstatic, stunning . . . I could heap on one adjective after another to describe what this world looked and felt like, but they'd all fall short. I felt like I was being born. Not reborn, or born again. Just . . . born.

Below me there was countryside. It was green, lush, and earthlike. It *was* earth . . . but at the same time it wasn't. It was like when your parents take you back to a place where you spent some years as a very young child. You don't know the place. Or at least you think you don't. But as you look around, something pulls at you, and you realize that a part of yourself—a part way, deep down—does remember the place after all, and is rejoicing at being back there again.

I was flying, passing over trees and fields, streams and waterfalls, and here and there, people. There were children, too, laughing and playing. The people sang and danced around in circles, and sometimes I'd see a dog, running and jumping among them, as full of joy as the

people were. They wore simple yet beautiful clothes, and it seemed to me that the colors of these clothes had the same kind of living warmth as the trees and the flowers that bloomed and blossomed in the countryside around them.

A beautiful, incredible dream world . . .

Except it wasn't a dream. Though I didn't know where I was or even *what* I was, I was absolutely sure of one thing: this place I'd suddenly found myself in was completely real.

The word *real* expresses something abstract, and it's frustratingly ineffective at conveying what I'm trying to describe. Imagine being a kid and going to a movie on a summer day. Maybe the movie was good, and you were entertained as you sat through it. But then the show ended, and you filed out of the theater and back into the deep, vibrant, welcoming warmth of the summer afternoon. And as the air and the sunlight hit you, you wondered why on earth you'd wasted this gorgeous day sitting in a dark theater.

Multiply that feeling a thousand times, and you still won't be anywhere close to what it felt like where I was.

I don't know how long, exactly, I flew along. (Time in this place was different from the simple linear time we experience on earth and is as hopelessly difficult to describe as every other aspect of it.) But at some point, I realized that I wasn't alone up there.

Someone was next to me: a beautiful girl with high cheekbones and deep blue eyes. She was wearing the same kind of peasant-like clothes that the people in the village down below wore. Golden-brown tresses framed her lovely face. We were riding along together on an intricately patterned surface, alive with indescribable and vivid colors—the wing of a butterfly. In fact, millions of butterflies were all around us—vast fluttering waves of them, dipping down into the greenery and coming back up around us again. It wasn't any single, discrete butterfly that appeared, but all of them together, as if they were a river of life and color, moving through the air. We flew in lazy looped formations past blossoming flowers and buds on trees that opened as we flew near.

The girl's outfit was simple, but its colors—powder blue, indigo, and pastel orange-peach—had the same overwhelming, super-vivid aliveness that everything else in the surroundings had. She looked at me with a look that, if you saw it for a few moments, would make your whole life up to that point worth living, no matter what had happened in it so far. It was not a romantic look. It was not a look of

friendship. It was a look that was somehow beyond all these . . . beyond all the different types of love we have down here on earth. It was something higher, holding all those other kinds of love within itself while at the same time being more genuine and pure than all of them.

Without using any words, she spoke to me. The message went through me like a wind, and I instantly understood that it was true. I knew so in the same way that I knew that the world around us was real—was not some fantasy, passing and insubstantial.

The message had three parts, and if I had to translate them into earthly language, I'd say they ran something like this:

"You are loved and cherished, dearly, forever."

"You have nothing to fear."

"There is nothing you can do wrong."

The message flooded me with a vast and crazy sensation of relief. It was like being handed the rules to a game I'd been playing all my life without ever fully understanding it.

"We will show you many things here," the girl said—again, without actually using these words but by driving their conceptual essence directly into me. "But eventually, you will go back."

To this, I had only one question.

Back where?

Remember who's talking to you right now. I'm not a soft-headed sentimentalist. I know what death looks like. I know what it feels like to have a living person, whom you spoke to and joked with in better days, become a lifeless object on an operating table after you've struggled for hours to keep the machine of their body working. I know what suffering looks like, and the answerless grief on the faces of loved ones who have lost someone they never dreamed they could lose. I know my biology, and while I'm not a physicist, I'm no slouch at that, either. I know the difference between fantasy and reality, and I know that the experience I'm struggling to give you the vaguest, most completely unsatisfactory picture of, was the single most real experience of my life.

In fact, the only competition for it in the reality department was what came next.

## 7.

## Die Spiraalmelodie en die Poort

Iets verskyn in die donkerte.

Dit draai stadig in die rondte en straal fyn draadjies silwerwit lig uit, en so begin die donkerte om my uitmekaarspat.

Dan hoor ek ’n nuwe geluid: ’n lewende geluid, soos die mooiste en mees komplekse musiek wat jy nog ooit gehoor het. Dit klink al hoe harder, terwyl ’n suiwer wit lig afdaal en die eentonige, meganiese gekap verdryf wat al ’n ewigheid lank, so voel dit, my enigste geselskap was.

Die lig kom al hoe nader en draai al in die rondte terwyl dit draadjies suiwer wit lig uitstraal, met hier en daar ’n goue skynsel.

Toe, in die middelpunt van die lig verskyn iets anders. Ek rig my aandag met alle mag daarop en probeer agterkom wat dit is.

’n Opening. Ek kyk nie meer *na* die stadig draaiende lig nie, maar *deur* dit.

Die oomblik toe ek dit begryp, begin ek opwaarts beweeg. Vinnig. Daar is ’n suisgeluid, en in ’n oogwink gaan ek deur die opening en bevind my in ’n totaal nuwe wêreld. Die vreemdste en mooiste wêreld wat ek nog ooit gesien het.

Helder, skitterend, glansend, skilderagtig, wondermooi, asemrowend … ek kan ’n hele lys byvoeglike naamwoorde opnoem om te beskryf hoe hierdie wêreld gelyk en gevoel het, maar dit sou nie naastenby voldoende wees nie. Ek voel of ek gebore word. Nie hergebore of weer gebore nie. Net … gebore.

Onder my is ’n landskap. Dit is groen, met welige plantegroei, en aards. Dit is die aarde … maar ook nie. Dit is soos wanneer jou ouers jou na ’n plek toe neem waar jy as jong kind ’n paar jaar deurgebring het. Jy ken nie die plek nie. Altans, jy dink jy ken dit nie. Maar terwyl jy rondkyk, is daar iets wat jou trek, en jy besef dat ’n deel van jou, ’n deel wat diep weggebêre is, tog die plek onthou, en bly is om weer daar te wees.

Ek vlieg, bo-oor bome en velde, rivierstrome en watervalle, en hier en daar ook mense. Daar is kinders wat lag en speel. Die mense sing en dans al in die rondte, en soms is daar ’n hond wat tussen hulle hardloop en opspring, net so vol vreugde as die mense. Die klere wat hulle dra, is eenvoudig en kleurvol, kleure wat net so warm en lewend is as die bome en blomme in die omgewing.

’n Pragtige, ongelooflike droomwêreld …

Maar dit is nie ’n droom nie. Hoewel ek nie weet waar ek is of selfs *wat* ek is nie, is ek absoluut seker van een ding: Hierdie plek waar ek my nou bevind, is geheel en al werklik.

Die betekenis van die woord *werklik* is vaag en kom nie naby aan wat ek probeer beskryf nie. Stel jou voor jy is ’n kind en jy gaan fliek op ’n somersdag. Dis miskien ’n goeie rolprent en jy geniet dit terwyl jy kyk. Maar dan is dit verby en jy gaan uit in die gul, warm somermiddag en jy word getref deur die skoon lug en helder sonskyn – en jy wonder waarom het jy hierdie pragtige dag gemors deur in ’n donker teater te sit. Vermenigvuldig daardie gevoel duisend maal, en jy is nog nie naby wat ek daar gevoel het nie.

Ek weet nie hoe lank ek so gevlieg het nie. In hierdie plek is tyd anders as die eenvoudige lineêre tyd wat ons op aarde het en dit is net so moeilik om dit te beskryf as enige ander aspek daarvan. Maar naderhand besef ek dat ek nie alleen is daar bo nie.

Daar is iemand langs my: ’n pragtige meisie met hoë wangbene en diepblou oë. Sy het dieselfde soort eenvoudige boeredrag aan as die mense in die dorpie daar onder. Haar beeldskone gesig word omraam deur goudbruin krulhare. Ons sweef saam op ’n vlak met fyn, kleurvolle patrone, onbeskryflik helder – die vlerk van ’n vlinder. Trouens, daar is nou miljoene vlinders om ons, reuse-groot fladderende golwe wat afduik na die groenigheid daar onder en weer terug na ons toe. Dit is nie ’n enkele, afsonderlike vlinder wat verskyn nie, maar almal bymekaar, soos ’n rivier van lewe en kleur wat deur die lug beweeg. Ons vlieg in lui sirkelformasies, al langs vrugtebome en blomme wat oopgaan wanneer ons verbykom.

Die meisie se kleredrag is eenvoudig, maar die kleure – poeierblou, indigo en bottergeel – is net so helder en skitterend as alles in die omgewing. Sy kyk na my op ’n manier wat, as jy dit net ’n oomblik kon sien, alles wat tot dusver in jou lewe gebeur het die moeite werd

sou maak. Sy kyk nie met romantiese liefde nie. Ook nie met vriendskap nie. Dit is meer as dit alles, meer as al die soorte liefde wat op aarde bestaan. Dit is iets groters, wat al hierdie soorte liefde behels maar meer eg en suiwer is as almal saam.

Sy praat met my sonder om woorde te gebruik. Die boodskap gaan deur my soos 'n wind, en ek weet oombliklik dat dit waar is. Ek weet dit op dieselfde manier dat ek weet dié wêreld waar ek my nou bevind, bestaan werklik – dit is nie 'n vlietende of verbygaande verbeeldingsvlug nie.

Die boodskap het drie dele, en as ek dit in aardse taal moet oordra, sou ek sê dit beteken die volgende:

"Jy word innig liefgehê en gekoester, vir ewig."

"Jy hoef niks te vrees nie."

"Daar is niks wat jy kan verkeerd doen nie."

Die boodskap vervul my met 'n vreemde en oorweldigende gevoel van verligting. Dit is soos om eindelik die reëls te kry vir 'n spel wat ek al jare lank speel sonder dat ek dit ooit mooi verstaan het.

"Ek sal jou baie dinge hier wys," sê die meisie – weer sonder om werklik die woorde te gebruik, maar deur die betekenis direk by my tuis te bring. "Maar uiteindelik sal jy teruggaan."

Hierop het ek net een vraag.

"Terug waarheen?"

Hou in gedagte wie hierdie woorde skryf. Ek is nie 'n onnosele sentimentalis nie. Ek weet hoe lyk die dood. Ek weet hoe dit is wanneer 'n lewende mens, met wie jy vantevore gesels en grappies gemaak het, op 'n operasietafel 'n lewelose voorwerp word, nadat jy ure lank geswoeg het om hulle liggaam aan die gang te hou. Ek weet hoe lyk lyding en die matelose smart op die gesig van naasbestaandes wat nie kan glo hulle het 'n geliefde verloor nie. Ek ken biologie, en selfs fisika, al is dit nie my spesialiteit nie. Ek ken die verskil tussen verbeelding en werklikheid, en ek weet dat die ervaring wat ek nou so sukkel om te beskryf die enkele mees werklike ervaring van my lewe was.

Maar wat volgende gebeur, klink ewe onwerklik.

# 8.

## *Israel*

By eight the next morning, Holley was back in my room. She spelled Phyllis, taking her place in the chair by the head of my bed and squeezing my still unresponsive hand in hers. Around 11 A.M., Michael Sullivan arrived, and everyone formed a circle around me, with Betsy holding my hand so that I was included, too. Michael led a prayer. They were just finishing when one of the doctors specializing in infectious diseases came in with a fresh report from downstairs. Despite their adjusting my antibiotics overnight, my white blood cell count was still rising. The bacteria were continuing, unimpeded, with the task of eating my brain.

Fast running out of options, the doctors once more went over the details of my activities in the past few days with Holley. Then they stretched their questions to cover the past few weeks. Was there anything—*anything*—in the details of what I'd been doing that could help them make sense of my condition?

"Well," said Holley, "he did take a work trip to Israel a few months ago."

Dr. Brennan looked up from his notepad.

*E. coli* bacterial cells can swap DNA not only with other *E. coli,* but with other gram-negative bacterial organisms as well. This has enormous implications in our time of global travel, antibiotic bombardment, and fast-mutating new strains of bacterial illnesses. If some *E. coli* bacteria find themselves in a harsh biological environment with some other primitive organisms that are better suited than they are, the *E. coli* can potentially pick up some DNA from those better-suited bacteria and incorporate it.

In 1996, doctors discovered a new bacterial strain harboring DNA for a gene coding for *Klebsiella pneumoniae* carbapenemase, or KPC, an enzyme that conferred antibiotic resistance on its host bacterium. It was found in the stomach of a patient who died in a North Carolina hospital. The strain immediately got the attention of doctors all over the world when it was discovered that KPC could potentially render a bacteria that absorbed it resistant not just to some current antibiotics, but to *all* of them.

If a toxic, antibiotic-proof strain of bacteria (one whose nontoxic cousin is ubiquitous in our bodies) got loose in the general population, it would have a field day with the human race. There are no new antibiotics in the ten-year pharmaceutical development pipeline that could come to the rescue.

Just a few months earlier, Dr. Brennan knew, a patient had checked into a hospital with a powerful bacterial infection and was given a range of powerful antibiotics in an effort to control his *Klebsiella pneumoniae* infection. But the man's condition continued to worsen. Tests revealed that he was still suffering from *Klebsiella pneumoniae* and that the antibiotics hadn't done their work. Further tests revealed that the bacteria living in the man's large intestine had acquired the KPC gene by direct plasmid transfer from his resistant *Klebsiella pneumoniae* infection. In other words, his body had provided the laboratory for the creation of a species of bacteria that, if it got into the general population, might rival the Black Death, a plague that killed off half of Europe in the fourteenth century.

The hospital where all this occurred was the Sourasky Medical Center in Tel Aviv, Israel, and it had occurred just a few months previously. As a matter of fact it happened at about the time that I'd been there, as part of my work coordinating a global research initiative in focused ultrasound brain surgery. I'd arrived in Jerusalem at 3:15 A.M. and after finding my hotel had decided on a whim to walk to the old city. I ended up taking a lone predawn tour of the Via Dolorosa and visiting the alleged site of the Last Supper. The trip had been strangely moving, and once back in the States I'd often brought it up with Holley. But at the time I'd known nothing of the patient at the Sourasky Medical Center, or the bacteria he contracted that picked up the KPC gene. Bacteria that, it developed, was itself a strain of *E. coli.*

Could I have somehow picked up an antibiotic-proof KPC-harboring bacteria while I was over in Israel? It was unlikely. But it was a possible explanation for the apparent resistance of my infection, and my doctors went to work to determine if that was indeed the bacteria that was attacking my brain. My case was about to become, for the first of many reasons, a part of medical history.

# 8.

# Israel

Teen agtuur die volgende oggend is Holley terug langs my bed en gee vir Phyllis 'n blaaskans. Sy hou my hand vas, maar daar is geen reaksie nie. Teen 11 vm sluit Michael Sullivan aan by die groep om my bed. Almal vorm 'n sirkel om my, met Betsy wat my hand vashou en my by die sirkel insluit. Michael doen 'n gebed. Hulle is pas klaar toe een van die spesialiste in aansteeklike siektes binnekom met die jongste laboratoriumverslag. Ondanks aanpassings in die antibiotika gedurende die nag, styg my witbloedseltelling steeds. Die bakterieë se aanslag op my brein duur voort.

Die opsies raak nou min, en die dokters vra Holley weer uit oor my doen en late die afgelope paar dae. Dan oor die afgelope weke. Is daar enigiets – *enigiets* – wat hulle kan help om my toestand te help verklaar?

"Wel," sê Holley, "hy was 'n paar maande gelede op 'n sakereis Israel toe."

Dr Brennan kyk op van sy notaboekie.

*E. coli*-selle kan RNA nie net met ander *E. coli* uitruil nie, maar ook met ander Gram-negatiewe bakteriële organismes. Dit het geweldige implikasies, as ons die kombinasie van wêreldreise, oormatige gebruik van antibiotika en die voorkoms van snelmuterende bakterieë in ag neem. Indien *E. coli*-bakterieë saam met ander, beter aangepaste primitiewe organismes in 'n onvriendelike biologiese omgewing beland, kan die *E. coli* moontlik van daardie bakterieë RNA oorneem.

In 1996 het dokters 'n nuwe bakteriële stam ontdek wat RNA bevat vir 'n geenkode vir *Klebsiella pneumoniae*-karbapenemase, of KPC, 'n ensiem wat weerstandigheid teen antibiotika aan die gasheer-bakterie oordra. Dit is aangetref in die maag van 'n pasiënt wat in 'n hospitaal in Noord-Carolina oorlede is. Dié stam het onmiddellik wêreldwyd dokters se aandag getrek toe daar vasgestel is dat KPC moontlik 'n gasheer-bakterie weerstandig kon maak teen alle antibiotika wat tans

in gebruik is, nie net sommige nie.

Indien ’n toksiese, weerstandige bakteriële stam onder die algemene publiek versprei, kan dit rampspoedig wees vir die mens. Daar is nie eens antibiotika in die ontwikkelingstadium wat effektief sou wees nie.

Dr Brennan het geweet dat ’n pasiënt net ’n paar maande vantevore by ’n hospitaal toegelaat is met ’n ernstige bakteriële infeksie en ’n reeks sterk antibiotika ontvang het, in ’n poging om sy *Klebsiella pneumoniae*-infeksie te beheer. Die pasiënt se infeksie het egter verder versleg. Laboratoriumondersoeke het aangetoon dat hy nog die infeksie onder lede het en dat die antibiotika dus nie gewerk het nie. Verdere ondersoeke het getoon dat die bakterieë in sy grootderm die geen ontvang het deur middel van direkte plasma-oordrag vanaf sy weerstandige *Klebsiella pneumoniae*-infeksie. Met ander woorde, sy liggaam was die teelaarde vir die ontstaan van ’n bakteriële stam wat, as dit onder die algemene bevolking versprei, dit in omvang erger sou wees as die Swart Dood, ’n builepes-epidemie wat in die veertiende eeu die helfte van die bevolking van Europa uitgewis het.

Die hospitaal waar dit plaasgevind het, was die Sourasky Mediese Sentrum in Tel Aviv, Israel. Dit het net ’n paar maande vantevore gebeur. Trouens, dit het min of meer op dieselfde tyd gebeur wat ek daar op besoek was, as koördineerder van ’n wêreldwye navorsingsprojek in gefokusde ultraklank-breinchirurgie. Ek het om 3:15 vm in Jerusalem aangekom en, nadat ek die hotel gevind het, besluit om na die ou stad te stap. Op die ou einde het ek voor dagbreek ’n lang wandeling langs die Via Dolorosa geneem en die plek besoek waar die Laaste Avondmaal na bewering plaasgevind het. Ek het die besoek nogal aangrypend gevind en het ná my terugkeer na die VSA verskeie male met Holley daaroor gesels. Maar tydens my besoek was ek onbewus van die pasiënt by die Sourasky Mediese Sentrum, of die bakterieë wat hy opgedoen het wat die KPC-geen ontvang het. Bakterieë, soos dit later geblyk het, wat ook ’n *E.Coli*-stam was.

Kon ek op een of ander manier tydens my besoek aan Israel ’n weerstandige KPC-versterkte bakterie opgedoen het? Dit was onwaarskynlik. Maar dit was ’n moontlike verklaring vir die oënskynlike weerstandigheid van my infeksie. Die dokters het verdere

ondersoeke begin doen om vas te stel of dit dié bakterie was wat my brein aanval. My geval sou binnekort om verskeie redes mediese geskiedenis word.

# 9.

## *The Core*

Meanwhile, I was in a place of clouds.

Big, puffy, pink-white ones that showed up sharply against the deep blue-black sky.

Higher than the clouds—immeasurably higher—flocks of transparent orbs, shimmering beings arced across the sky, leaving long, streamer-like lines behind them.

Birds? Angels? These words registered when I was writing down my recollections. But neither of these words do justice to the beings themselves, which were quite simply different from anything I have known on this planet. They were more advanced. *Higher*.

A sound, huge and booming like a glorious chant, came down from above, and I wondered if the winged beings were producing it. Again thinking about it later, it occurred to me that the joy of these creatures, as they soared along, was such that they *had* to make this noise—that if the joy didn't come out of them this way then they would simply not otherwise be able to contain it. The sound was palpable and almost material, like a rain that you can feel on your skin but that doesn't get you wet.

Seeing and hearing were not separate in this place where I now was. I could *hear* the visual beauty of the silvery bodies of those scintillating beings above, and I could see the surging, joyful perfection of what they sang. It seemed that you could not look at or listen to anything in this world without becoming a part of it—without joining with it in some mysterious way. Again, from my present perspective, I would suggest that you couldn't look *at* anything in that world at all, for the word *at* itself implies a separation that did not exist there. Everything was distinct, yet everything was also a part of everything else, like the rich and intermingled designs on a Persian carpet . . . or a butterfly's wing.

A warm wind blew through, like the kind that spring up on the most perfect summer days, tossing the leaves of the trees and flowing past like heavenly water. A divine breeze. It changed everything, shifting the world around me into an even higher octave, a higher vibration.

Although I still had little language function, at least as we think of it on earth, I began wordlessly putting questions to this wind—and to the divine being that I sensed at work behind or within it.

*Where is this place?*

*Who am I?*

*Why am I here?*

Each time I silently posed one of these questions, the answer came instantly in an explosion of light, color, love, and beauty that blew through me like a crashing wave. What was important about these bursts was that they didn't simply silence my questions by overwhelming them. They *answered* them, but in a way that bypassed language. Thoughts entered me directly. But it wasn't thought like we experience on earth. It wasn't vague, immaterial, or abstract. These thoughts were solid and immediate—hotter than fire and wetter than water—and as I received them I was able to instantly and effortlessly understand concepts that would have taken me years to fully grasp in my earthly life.

I continued moving forward and found myself entering an immense void, completely dark, infinite in size, yet also infinitely comforting. Pitch black as it was, it was also brimming over with light: a light that seemed to come from a brilliant orb that I now sensed near me. An orb that was living and almost solid, as the songs of the angel beings had been.

My situation was, strangely enough, something akin to that of a fetus in a womb. The fetus floats in the womb with the silent partner of the placenta, which nourishes it and mediates its relationship to the everywhere present yet at the same time invisible mother. In this case, the "mother" was God, the Creator, the Source who is responsible for making the universe and all in it. This Being was so close that there seemed to be no distance at all between God and myself. Yet at the same time, I could sense the infinite vastness of the Creator, could see how completely minuscule I was by comparison. I will occasionally use *Om* as the pronoun for God because I originally used that name in my writings after my coma. "Om" was the sound I remembered hearing associated with that omniscient, omnipotent, and unconditionally loving God, but any descriptive word falls short.

The pure vastness separating Om and me was, I realized, why I had the Orb as my companion. In some manner I couldn't completely comprehend but was sure of nonetheless, the Orb was a kind of "interpreter" between me and this extraordinary presence surrounding

me.

It was as if I were being born into a larger world, and the universe itself was like a giant cosmic womb, and the Orb (who remained in some way connected to the Girl on the Butterfly Wing, who in fact *was* she) was guiding me through this process.

Later, when I was back here in the world, I found a quotation by the seventeenth-century Christian poet Henry Vaughan that came close to describing this place—this vast, inky-black core that was the home of the Divine itself.

*"There is, some say, in God a deep but dazzling darkness . . ."*

That was it, exactly: an inky darkness that was also full to brimming with light.

The questions, and the answers, continued. Though they still didn't come in the form of language as we know it, the "voice" of this Being was warm and—odd as I know this may sound—personal. It understood humans, and it possessed the qualities we possess, only in infinitely greater measure. It knew me deeply and overflowed with qualities that all my life I've always associated with human beings, and human beings alone: warmth, compassion, pathos . . . even irony and humor.

Through the Orb, Om told me that there is not one universe but many—in fact, more than I could conceive—but that love lay at the center of them all. Evil was present in all the other universes as well, but only in the tiniest trace amounts. Evil was necessary because without it free will was impossible, and without free will there could be no growth—no forward movement, no chance for us to become what God longed for us to be. Horrible and all-powerful as evil sometimes seemed to be in a world like ours, in the larger picture love was overwhelmingly dominant, and it would ultimately be triumphant.

I saw the abundance of life throughout the countless universes, including some whose intelligence was advanced far beyond that of humanity. I saw that there are countless higher dimensions, but that the only way to know these dimensions is to enter and experience them directly. They cannot be known, or understood, from lower dimensional space. Cause and effect exist in these higher realms, but outside of our earthly conception of them. The world of time and space in which we move in this terrestrial realm is tightly and intricately meshed within these higher worlds. In other words, these worlds aren't totally apart from us, because all worlds are part of the

same overarching divine Reality. From those higher worlds one could access any time or place in our world.

It will take me the rest of my life, and then some, to unpack what I learned up there. The knowledge given me was not "taught" in the way that a history lesson or math theorem would be. Insights happened directly, rather than needing to be coaxed and absorbed. Knowledge was stored without memorization, instantly and for good. It didn't fade, like ordinary information does, and to this day I still possess all of it, much more clearly than I possess the information that I gained over all of my years in school.

That's not to say that I can get to this knowledge just like that. Because now that I'm back here in the earthly realm, I have to process it through my limited physical body and brain. But it's there. I feel it, laid into my very being. For a person like me who had spent his whole life working hard to accumulate knowledge and understanding the old-fashioned way, the discovery of this more advanced level of learning was, alone, enough to give me food for thought for ages to come . . .

Unfortunately, for my family and my doctors back on earth, the situation was very different.

# 9.

# Die Kern

Intussen is ek in ’n wolkewêreld, met groot, gepofte pienkwit wolke wat helder teen die diep blouswart lug uitstaan.

Hoër as die wolke – onmeetbaar hoër – sweef swerms deurskynende sfere deur die lug en laat lang lintspore agter.

Voëls? Engele? Hierdie woorde het later by my opgekom toe ek my herinneringe neergeskryf het. Maar nie een van die woorde laat reg geskied aan die wesens, wat geheel en al anders was as enige wese wat ek ooit op hierdie planeet teëgekom het nie. Hulle was meer gevorderd, meer *verhewe*.

’n Geluid, ’n grootse dreuning, soos ’n jubelsang, kom van bo af, en ek wonder of die gevleuelde wesens dit voortbring. Toe ek later weer daaroor nadink, het ek besef dat die vreugde van hierdie wesens terwyl hulle so voortsweef so groot was dat hulle hierdie geluid moes maak, dat as die vreugde nie op hierdie manier tot uiting kon kom nie, hulle dit gewoon nie sou kon inhou nie. Die geluid is byna tasbaar, soos reën wat jy teen jou vel kan voel sonder dat jy nat word. Waar ek nou is, is sien en hoor nie afsonderlik van mekaar nie. Ek kan die visuele skoonheid van die silwerige liggame van die skitterende wesens daar bo *hoor*, en ek kan die vreugdevolle perfeksie van die lied *sien*. Dit is asof mens nie na enigiets in hierdie wêreld kan kyk of luister sonder om deel daarvan te word nie – sonder om op ’n geheimsinnige manier daarmee een te word nie.

Terugskouend sou ek sê dat mens nie *na* enigiets in daardie wêreld kon kyk nie, want die woord *na* veronderstel ’n skeiding wat nie daar bestaan het nie. Alles was afsonderlik herkenbaar, maar tog ook deel van die geheel, soos die ryk en ineengeweefde patrone op ’n Persiese mat … of die vlerk van ’n vlinder.

’n Ligte wind ruis verby, die soort wind wat op ’n perfekte somerdag die blare aan die bome laat ritsel en soos hemelse water vloei. ’n Hemelse bries. Dit verander alles, maak dit meer intens – asof klank ’n

oktaaf hoër is en beweging teen ’n hoër versnelling plaasvind.

Hoewel ek nog oor min taalfunksie beskik, altans soos ons op aarde taal verstaan, begin ek om sonder woorde vrae aan hierdie wind te stel – en aan die hemelse wese wat ek vermoed daarbinne of daaragter teenwoordig is.

*Waar is ek?*

*Wie is ek?*

*Waarom is ek hier?*

Elke keer dat ek woordeloos een van hierdie vrae stel, kom die antwoord oombliklik, in ’n opwelling van lig, kleur, liefde en skoonheid wat soos ’n golf oor my breek.

’n Belangrike kenmerk van hierdie antwoorde is dat dit nie bloot my vrae stilmaak deur dit te oorweldig nie. My vrae word beantwoord, maar op ’n manier wat taal onnodig maak. Die gedagtes word direk na my oorgedra, maar dit is nie gedagtes soos dié wat ons op aarde het nie. Dit was nie vaag of abstrak nie. Hierdie gedagtes is solied en onmiddellik en die oomblik dat ek hulle ontvang, is ek in staat om sonder moeite begrippe te verstaan wat in my aardse bestaan jare sou kos om ten volle te begryp.

Ek beweeg steeds vorentoe en kom by ’n onmeetbaar groot leegte, heeltemal donker, oneindig groot, maar ook oneindig gerusstellend. Dit is stikdonker maar tog gevul met lig: ’n lig wat van ’n helder sfeer naby my kom.’n Sfeer wat lewend is en byna solied, soos die lied van die engel-wesens.

Vreemd genoeg, is my situasie baie soos dié van ’n fetus in die baarmoeder. Die fetus dryf in die baarmoeder, saam met die plasenta, die stille metgesel, wat dit voed en as tussenganger na die moeder dien, wat alomteenwoordig is, maar tog onsigbaar. In hierdie geval is die “moeder” God, die Skepper, die Bron wat verantwoordelik is vir die bestaan van die heelal en alles wat daarin is. Hierdie wese is so naby dat dit vir my voel asof daar geen afstand tussen my en God is nie. Terselfdertyd voel ek die oneindige grootheid van die Skepper aan, kan ek sien hoe onbeduidend klein ek in vergelyking is.

Ek sal soms Om gebruik as voornaamwoord vir God omdat ek aan die begin dié naam gebruik het, toe ek ná my koma begin skryf het. “Om” was die geluid wat ek onthou het en geassosieer het met die onvoorwaardelike liefde van die alwetende, almagtige God. Maar

enige beskrywende woorde skiet te kort.

Ek begin besef die oneindige afstand tussen my en Om is die rede waarom ek die Sfeer as metgesel het. Op die een of ander manier wat ek nie heeltemal kan begryp nie, is die Sfeer 'n soort tolk tussen my en hierdie ontsaglike teenwoordigheid om my. Dit is asof ek in 'n groter wêreld gebore word, en die heelal self is soos 'n reuse-, kosmiese baarmoeder. Die Sfeer (wat ook op 'n manier verwant is aan die meisie op die vlindervlerk, wat in werklikheid sy *is*) is my gids deur hierdie proses.

Later, terug in hierdie wêreld, het ek 'n aanhaling deur die sewentiendeeeuse Christen-digter Henry Vaughan gevind, wat 'n goeie beskrywing van hierdie plek was – hierdie groot, pikdonker kern was die tuiste van die Godheid self.

*"There is, some say, in God a deep but dazzling darkness …"*

Die vrae en antwoorde het voortgeduur. Hoewel dit nog steeds nie in die vorm van taal was soos ons dit ken nie, was die stem van hierdie Wese warm en – vreemd soos dit mag klink – persoonlik. Die Wese verstaan mense, en het dieselfde eienskappe wat ons het, net oneindig meer so. Die Wese ken my diepste wese en beskik in oorvloed oor dié eienskappe wat ek nog altyd met mense geassosieer het, en net met mense: warmte, medelye, patos … en selfs ironie en humor.

Deur die Sfeer het Om my laat verstaan dat daar nie net een heelal is nie, maar baie – trouens, meer as wat ek my kon voorstel – en dat liefde die middelpunt van almal is. Die bose is in elke heelal teenwoordig, maar net die kleinste moontlike hoeveelheid. Die bose is noodsaaklik omdat vrye wil daarsonder onmoontlik is, en sonder vrye wil is daar geen groei nie – geen beweging vorentoe nie, geen kans om te word wat God graag wil hê ons moet wees nie. Al is die bose in ons wêreld soms bedreigend en oorweldigend, in die groter prentjie is liefde almagtig en triomfeer dit uiteindelik.

Ek het gesien daar is oorvloedige lewe in die ontelbare heelalle, waarvan sommige wesens 'n meer gevorderde intelligensie as dié van die mens het. Ek het gesien daar is ontelbaar vele hoër dimensies, maar daar is net een manier om hierdie dimensies te ken – om dit binne te gaan en eerstehands te ervaar. Dit kan nie vanuit 'n laer dimensie in die ruimte geken of verstaan word nie. Oorsaak en gevolg

bestaan in hierdie hoër dimensies, maar buite ons aardse begrip daarvan. Die wêreld van tyd en ruimte waarbinne ons in hierdie aardse bestaan beweeg, is ten nouste met hierdie hoër dimensies verweef. Met ander woorde, hierdie wêrelde is nie heeltemal van ons afgesonder nie, want alle wêrelde is deel van dieselfde oorkoepelende Werklikheid. Vanuit daardie hoër wêrelde kan mens tot enige tyd of plek in ons wêreld toegang kry.

Ek sal die res van my lewe nodig hê, en nog meer, om alles wat ek daar geleer het te verwerk. Die kennis wat ek daar opgedoen het, is nie "geleer" soos mens geskiedenis of wiskunde leer nie. Insigte het direk na my gekom, eerder as om uitgepluis en geabsorbeer te word. Kennis is onmiddellik en permanent gestoor, sonder dat dit gememoriseer moes word. Dit het nie vervaag, soos gewone kennis vervaag nie, en tot vandag toe besit ek dit alles nog steeds, veel duideliker as die kennis wat ek in al my jare op skool en universiteit opgedoen het.

Dit beteken nie dat ek sommer net so toegang tot hierdie kennis kan kry nie. Noudat ek terug is in die aardse bestaan, moet ek hierdie kennis met my beperkte liggaam en brein verwerk. Maar dit is daar. Ek kan dit voel, dis in my diepste wese ingeprent. Vir iemand soos ek, wat my lewe lank hard gewerk het om kennis te versamel en op die ou manier te verstaan, was die ontdekking van hierdie meer gevorderde vlak van kennis alreeds genoeg om my nog jare lank stof tot nadenke te gee.

Ongelukkig was die situasie vir my gesin, familie en dokters hier op aarde heeltemal anders.

# 10.

## *What Counts*

Holley didn't fail to notice how interested the doctors became when she mentioned my trip to Israel. But of course she didn't understand *why* it was so important. In retrospect, it was a blessing that she didn't. Coping with my possible death was burden enough, without the added possibility that I was the index case for the twenty-first-century equivalent of the Black Plague.

Meanwhile, more calls went out to friends and family.

Including to my biological family.

As a young boy, I'd worshipped my father, who was chief of staff for twenty years at Wake Forest Baptist Medical Center in Winston-Salem. I chose academic neurosurgery as a career in order to follow in his footsteps as closely as I could—despite knowing I'd never completely fill his shoes.

My father was a deeply spiritual man. He served as a surgeon in the Army Air Force in the jungles of New Guinea and the Philippines during World War II. He witnessed brutality and suffering and suffered himself. He told me about nights spent operating on battle casualties in tents that barely held up under the blankets of monsoon rain hitting them, the heat and humidity so oppressive that the surgeons stripped down to their underwear just to be able to endure it.

Dad had married the love of his life (and his commanding officer's daughter), Betty, in October 1942, while training for his stint in the Pacific Theater. At war's end he was part of the initial group of Allied forces occupying Japan after the United States dropped atomic bombs on Hiroshima and Nagasaki. As the only U.S. military neurosurgeon in Tokyo, he was officially indispensable. He was qualified to perform ear, nose, and throat surgery to boot.

All of these qualifications ensured that he would not be going anywhere for quite some time. His new commanding officer would not allow him to go back to the States until the situation was "more stable." Several months after the Japanese formally surrendered aboard the battleship *Missouri* in Tokyo Bay, Dad, at last, received general orders releasing him to go home. However, he knew that the on-site CO would have these orders rescinded if he saw them. So Dad

waited until the weekend, when that CO was off base for R&R, and processed the orders through the stand-in CO. He was finally able to board a ship bound for home in December 1945, long after most of his fellow soldiers had returned to their families.

After coming back to the States in early 1946, Dad went on to finish his neurosurgical training with his friend and Harvard Medical School classmate, Donald Matson, who had served in the European Theater. They trained at the Peter Bent Brigham and the Children's Hospitals in Boston (flagship hospitals of Harvard Medical School) under Dr. Franc D. Ingraham, who had been one of the last residents trained by Dr. Harvey Cushing, globally regarded as the father of modern neurosurgery. In the 1950s and 1960s, the entire cadre of "3131C" neurosurgeons (as they were officially classified by the Army Air Force), who had honed their craft on the battlefields of Europe and the Pacific, went on to set the bar for the next half century of neurosurgeons, including those in my own generation.

My parents grew up during the Depression and were hardwired for work. Dad just about always made it home for family dinner at 7 P.M., usually in a suit and tie, but occasionally wearing surgical scrubs. Then he'd return to the hospital, often taking one of us kids along to do our homework in his office, while he made rounds on his patients. For Dad, life and work were essentially synonymous, and he raised us accordingly. He usually made my sisters and me do yard work on Sundays. If we told him we wanted to go to the movies, he'd reply: "If you go to the movies, then someone else has to work." He was also fiercely competitive. On the squash court, he considered every game a "battle to the death," and even into his eighties was always in search of fresh opponents, often decades younger.

He was a demanding parent, but also a wonderful one. He treated everyone he met with respect and carried a screwdriver in the pocket of his lab coat to tighten any loose screws he might encounter during his rounds of the hospital. His patients, his fellow physicians, the nurses, and the entire hospital staff loved him. Whether it was operating on patients, helping to advance research, training neurosurgeons (a singular passsion), or editing the journal *Surgical Neurology* (which he did for a number of years), Dad saw his path in life clearly marked out for him. Even after he finally aged out of the operating room at seventy-one, he continued to keep up with the latest developments in the field. After his death in 2004, his long-time partner Dr. David L. Kelly, Jr., wrote, "Dr. Alexander will always be

remembered for his enthusiasm and proficiencies, his perseverance, and attention to detail, his spirit of compassion, honesty, and excellence in all that he did." No great surprise that I, like so many others, worshipped him.

Very early on, so far back I don't even remember when it was, Mom and Dad had told me that I was adopted (or "chosen," as they put it, because, they assured me, they'd known I was their child from the moment they saw me). They were not my biological birth parents, but they loved me dearly, as if I were their own flesh and blood. I grew up knowing that I'd been adopted in April 1954, at the age of four months, and that my biological mother had been sixteen years old—a sophomore in high school—unwed when she gave birth to me in 1953. Her boyfriend, a senior with no immediate prospects for being able to support a child, had agreed to give me up as well, though neither had wanted to. The knowledge of all this came so early that it was simply a part of who I was, as accepted and unquestioned as the jet black color of my hair and the fact that I liked hamburgers and disliked cauliflower. I loved my adoptive parents just as much as I would have if they had been true blood relations, and they clearly felt the same about me.

My older sister, Jean, had also been adopted, but five months after they adopted me, my mother was able to conceive herself. She delivered a baby girl—my sister Betsy—and five years later, Phyllis, our youngest sister, was born. We were full siblings for all intents and purposes. I knew that wherever I had come from, I was their brother and they were my sisters. I grew up in a family that not only loved me but also believed in me and supported my dreams. Including the dream that seized me in high school and never let go till I achieved it: to be a neurosurgeon like my father.

I didn't think about my adoption during my college and medical school years—at least not on the surface. I did reach out to the Children's Home Society of North Carolina several times, inquiring whether or not my mother had any interest in reuniting. But North Carolina had some of the nation's strictest laws to protect the anonymity of adoptees and their birth parents, even if they desperately wanted to reconnect. After my late twenties, I thought about the matter less and less. And once I met Holley and we started our own family, the question drifted ever further away.

Or ever deeper inside.

In 1999, when he was twelve and we were still living in

Massachusetts, Eben IV got involved in a family heritage project at the Charles River School where he was a sixth grader. He knew I'd been adopted, and thus that he had direct relatives on the planet whom he didn't know personally, or even by name. The project sparked something in him—a deep curiosity that he hadn't, up to that point, known he had.

He asked me if we could seek out my birth parents. I told him that over the years I'd occasionally looked into the matter myself, contacting the Children's Home Society of North Carolina and asking if they had any news. If my biological mom or dad desired contact, the society would know. But I had never heard anything back.

Not that it bothered me. "It's perfectly natural in a circumstance like this," I'd told Eben. "It doesn't mean my birth mom doesn't love me, or that she wouldn't love you if she ever set eyes on you. But she doesn't want to, most likely because she feels like you and I have our own family and she doesn't want to get in the way of that."

Eben wouldn't let it go, though, so finally I thought I'd humor him and wrote a social worker named Betty at the Children's Home who'd helped me with my requests before. A few weeks later, on a snowy Friday afternoon in February 2000, Eben IV and I were driving from Boston up to Maine for a weekend of skiing when I remembered I was due to give Betty a call to check on her progress. I called her on my cell phone, and she answered.

"Well, in fact," she said, "I *do* have some news. Are you sitting down?"

I was in fact sitting down, so I said as much, omitting that I was also driving my car through a blizzard.

"It turns out, Dr. Alexander, that your birth parents actually *got married*."

My heart hammered in my chest, and the road in front of me suddenly turned unreal and far away. Though I'd known that my parents were sweethearts, I'd always assumed that once they'd given me up, their lives had taken separate directions. Instantly a picture appeared in my head. A picture of my birth parents, and of a home that they'd made somewhere. A home I had never known. A home where—I didn't belong.

Betty interrupted my thoughts. "Dr. Alexander?"

"Yes," I said slowly, "I'm here."

"There's more."

To Eben's puzzlement, I pulled the car over to the side of the road

and told her to go ahead.

“Your parents had three more children: Two sisters and a brother. I’ve been in touch with the older sister, and she told me your younger sister died two years ago. Your parents are still grieving their loss.”

“So that means . . . ?” I asked after a long pause, still numb, taking it all in without really being able to process any of it.

“I’m sorry, Dr. Alexander, but yes—it means she is refusing your request for contact.”

Eben shifted in the seat behind me, clearly aware that something of importance had just happened but stumped as to what it was.

“What is it, Dad?” he asked after I’d hung up.

“Nothing,” I said. “The agency still doesn’t know much, but they’re working on it. Maybe some time later. Maybe . . .”

But my voice trailed off. Outside, the storm was really picking up. I could only see about a hundred yards into the low white woods spreading out all around us. I put the car in gear, squinted carefully into the rearview mirror, and pulled back onto the road.

In an instant, my view of myself had been totally changed. After that phone call I was, of course, still everything I’d been before: still a scientist, still a doctor, still a father, still a husband. But I also felt, for the first time ever, like an orphan. Someone who had been given away. Someone less than fully, 100 percent wanted.

I had never, before that phone call, really thought of myself that way—as someone cut off from my source. I’d never defined myself in the context of something I had lost and could never regain. But suddenly it was the only thing about myself I could see.

Over the next few months an ocean of sadness opened up within me: a sadness that threatened to swamp, and sink, everything in my life I’d worked so hard to create up to that point.

This was only made worse by my inability to get to the bottom of what was causing the situation. I’d run into problems in myself before—shortcomings, as I’d seen them—and I’d corrected them. In med school and in my early days as a surgeon, for example, I’d been part of a culture where heavy drinking, under the right circumstances, was smiled upon. But in 1991 I began to notice that I was looking forward to my day off, and the drinks that went along with it, just a little too eagerly. I decided that it was time for me to stop drinking alcohol altogether. This was not easy by any stretch—I’d come to rely on the release provided by those off hours more than I’d known—and I only made it through those early days of sobriety with my family’s support.

So here was another problem, clearly with only me to blame for it. I had help to deal with it if I chose to ask. Why couldn't I nip it in the bud? It just didn't seem right that a piece of knowledge about my past —a piece I had no control over whatsoever—should be able to so completely derail me both emotionally and professionally.

So I struggled. And I watched in disbelief as my roles as doctor, father, and husband became ever more difficult to fulfill. Seeing that I was not my best self, Holley set us up for a course of couples counseling. Though she only partially understood what was causing it, she forgave me for falling into this ditch of despair and did whatever she could to pull me up out of it. My depression had ramifications in my work. My parents were, of course, aware of this change, and though I knew they too forgave it, it killed me that my career in academic neurosurgery was slumping—and all they could do was watch from the sidelines. Without my participation, my family was powerless to help me.

And finally, I watched as this new sadness exposed, then swept away, something else: my last, half-acknowledged hope that there was some personal element in the universe—some force beyond the scientific ones I'd spent years studying. In less clinical terms, it swept away my last belief that there might be a Being of some kind out there who truly loved and cared about me—and that my prayers might be heard, and even answered. After that phone call during the blizzard, the notion of a loving, personal God—my birthright, to some degree, as a churchgoing member of a culture that took that God with genuine seriousness—vanished completely.

Was there a force or intelligence watching out for all of us? Who cared about humans in a truly loving way? It was a surprise to have to finally admit that in spite of all my medical training and experience, I was clearly still keenly, if secretly, interested in this question, just as I'd been much more interested in the question of my birth parents than I'd ever realized.

Unfortunately, the answer to the question of whether there was such a Being was the same as the answer to the question of whether my birth parents would once again open their lives and their hearts to me.

That answer was no.

# 10.

## Wat Regtig Saak Maak

Holley kom agter dat die dokters met groot aandag luister toe sy van my sakereis na Israel vertel. Maar sy weet natuurlik nie waarom dit so belangrik is nie. Dit is ook maar goed – dit is vir haar erg genoeg om te weet dat ek op die randjie van die dood is, sonder dat sy haar verder sou moes bekommer oor die moontlikheid dat ek die eerste geval kon wees van 'n epidemie wat die hedendaagse ekwivalent van die Swart Dood sou wees.

Intussen word oproepe na familie en vriende gemaak.

Ook na my biologiese familie.

As kind het ek my pa aanbid. Hy was twintig jaar lank superintendent by Wake Forest Baptist Medical Center in Winston-Salem. Ek het akademiese neurochirurgie as loopbaan gekies omdat ek graag in sy voetspore wou volg – al het ek geweet ek sou nooit sy plek kon volstaan nie.

My pa was 'n diep gelowige man. Gedurende die Tweede Wêreldoorlog het hy in die Amerikaanse lugmag as chirurg gedien. Hy was in die oerwoude van Nieu-Guinee en die Filippyne gestasioneer, waar hy getuie was van groot wreedheid en lyding en ook self gely het. Hy het my vertel hoe hy nagte deur op beseerde soldate geopereer het, in tente wat skaars beskerming kon bied teen die swiepende moesonreëns, en hitte en humiditeit wat so erg was dat die chirurge in hulle onderklere staan en opereer het.

Tydens sy opleiding vir militêre diens in die Stille Oseaan-gebied is hy in Oktober 1942 met sy geliefde Betty getroud (wat ook sy bevelvoerder se dogter was). Aan die einde van die oorlog, ná die atoombomaanval op Hirosjima en Nagasaki, was hy deel van die groep Geallieerde Magte wat Japan beset het. As die enigste Amerikaanse militêre neurochirurg in Tokio was hy amptelik onmisbaar. Daarby was hy gekwalifiseer in oor-neus-en-keelchirurgie.

Al hierdie kwalifikasies het beteken dat sy dienste daar nodig was.

Sy nuwe bevelvoerder wou hom nie toelaat om terug te keer na die VSA totdat die situasie "meer stabiel" was nie. 'n Paar maande nadat Japan formeel in Tokiobaai, aan boord van die *Missouri* oorgegee het, het Pa uiteindelik die algemene bevel gekry dat hy kan huis toe gaan. Hy het egter geweet die plaaslike bevelvoerder sou die bevel laat terugtrek as hy dit onder oë kry. Hy wag toe totdat die betrokke bevelvoerder die naweek van diens is vir rus en herstel, en vra die instaan-bevelvoerder om die bevel te prosesseer. Hy kon uiteindelik in Desember 1945 'n boot haal huis toe, lank nadat die meeste van sy medesoldate al met hulle gesinne herenig is.

By sy terugkeer na die VSA vroeg in 1946 het Pa sy neurochirurgiese opleiding saam met sy vriend Donald Matson voltooi. Donald het saam met hom by Harvard gestudeer en het aan die Europese front gedien. Hulle het in Boston by die Peter Bent Brigham Hospital en die Children's Hospital (vlagskiphospitale verbonde aan Harvard se mediese fakulteit) onder dr Franc D. Ingraham studeer. Hy was op sy beurt een van die laaste kliniese assistente wat onder dr Harvey Cushing studeer het, wat wêreldwyd as die vader van moderne neurochirurgie beskou word. In die vyftiger- en sestigerjare het die hele groep "3131C"-neurochirurge (soos hulle amptelik deur die Amerikaanse lugmag benoem is), wat hulle ondervinding op die slagvelde van Europa en Oos-Asië opgedoen het, die standaard gestel vir neurochirurge in die daaropvolgende vyftig jaar, insluitend dié van my generasie.

My ouers het in die Depressiejare grootgeword en was gewoond aan harde werk. Pa was gewoonlik net betyds vir aandete saam met die gesin om 7 nm, gewoonlik met sy pak en das aan, maar soms nog in sy teaterdrag. Dan het hy teruggegaan hospitaal toe vir saalrondes. Ons kinders het dikwels 'n beurt gekry om saam te gaan en kon dan in sy kantoor huiswerk doen terwyl hy besig was. Vir Pa was lewe en werk een ding, en hy het ons so grootgemaak. Ek en my susters moes gewoonlik Saterdae in die tuin werk. As ons wou gaan fliek, het hy gesê, "Dan moet iemand anders die werk doen." Hy het ook 'n sterk mededingende streep gehad. Op die muurbalbaan was elke spel 'n "stryd tot die dood" en selfs in sy tagtigs was hy steeds op soek na nuwe teenstanders, soms dekades jonger as hy.

Hy was 'n veeleisende maar wonderlike ouer. Hy het almal met

respek behandel – sy pasiënte en kollegas, die verpleegsters en hospitaalpersoneel was almal lief vir hom. Hy het 'n skroewedraaier in sy wit jas se sak saamgedra om los skroewe vas te draai wat hy op sy saalrondes teëgekom het! Sy lewenstaak was vir hom duidelik gedefinieer: operasies op pasiënte, bevordering van navorsing, opleiding van neurochirurge (sy groot passie) en die redigering van die tydskrif *Surgical Neurology* (waarvan hy 'n aantal jare redakteur was). Selfs nadat hy op een-en-sewentig nie meer kon opereer nie, het hy op hoogte gebly van die nuutste ontwikkelings op die gebied. Ná sy dood in 2004 het sy vennoot van baie jare, dr David L. Kelly Jr, aan hom hulde gebring en gesê dat hy altyd onthou sou word vir sy geesdrif en deskundigheid, sy volharding en nougesette aandag aan detail, sy barmhartigheid, eerlikheid en uitnemendheid in alles wat hy aangepak het. Geen wonder dat ek, soos baie ander, hom aanbid het nie.

Vroeg reeds, so lank terug dat ek nie eens kan onthou presies wanneer dit was nie, het my ouers vir my vertel dat ek aangeneem is (of "gekies", soos hulle dit gestel het, want, het hulle my verseker, hulle het geweet ek was hulle kind van die oomblik dat hulle my gesien het). Hulle was nie my biologiese ouers nie, maar hulle het my innig liefgehad, asof ek hulle vlees en bloed was. Ek het grootgeword in die wete dat ek in April 1954 aangeneem is, op die ouderdom van vier maande, en dat my biologiese ma sestien jaar oud was – 'n junior in die hoërskool – toe ek in 1953 gebore is. Haar kêrel, 'n senior op hoërskool met geen vooruitsigte om 'n kind te kan onderhou nie, het ingestem dat ek vir aanneming gegee word, hoewel nie een van hulle dit graag wou doen nie. Hierdie wete het so vroeg al by my posgevat dat dit eenvoudig 'n deel was van wie ek was. Ek het dit vanselfsprekend aanvaar, net soos die feit dat ek pikswart hare gehad het en van hamburgers gehou het en nie van blomkool nie. Ek was lief vir my aanneemouers, asof hulle my eie bloedfamilie was, en hulle het net so gevoel oor my.

My ouer suster, Jean, is ook aangeneem, maar vyf maande nadat hulle my aangeneem het, het my ma swanger geraak. My suster Betsy is gebore, en vyf jaar later Phyllis, ons jongste suster. Ons was almal op gelyke voet in die gesin. Ek het geweet dat waar ek ook al vandaan kom, ek hulle broer is en hulle my susters. Ek het in 'n gesin

grootgeword wat my nie net liefgehad het nie, maar in my geglo het en my ondersteun het om my drome te bewaarheid. Veral die droom wat ek sedert my hoërskooljare gehad het en wat ek nagestreef het totdat ek dit bereik het: om ’n neurochirurg te word, soos my pa.

Gedurende my universiteitsjare het ek nie aan my aanneming gedink nie – altans nie bewustelik nie. Ek het wel ’n paar keer by die Children’s Home Society van Noord-Carolina navraag gedoen of my biologiese ma daarin sou belangstel om kontak te maak. Maar Noord-Carolina het van die strengste wette in die land om die anonimiteit van aangenome kinders en hulle biologiese ouers te beskerm, selfs al wou hulle graag herenig. In my laat twintigs het ek al hoe minder daaraan gedink en nadat ek Holley ontmoet het en ons met ons eie gesin begin het, het die kwessie nog meer op die agtergrond vervaag.

Of nog dieper in my binneste.

In 1999, toe hy twaalf was en ons nog in Massachusetts gewoon het, het ’n Eben IV by Charles River School waar hy in graad ses was ’n familiestamboomprojek aangepak. Hy het geweet dat ek aangeneem is en dat hy dus direkte verwante het het wat hy glad nie ken nie, nie eens hulle name nie. Die projek het iets in hom wakker gemaak – ’n nuuskierigheid wat hy nooit tevore gehad het nie.

Hy het my gevra of ons my biologiese ouers kon probeer opspoor. Ek het vertel dat ek al by geleentheid probeer het en by die Children’s Home Society navraag gedoen het. As my biologiese ma of pa wou kontak maak, sou die agentskap geweet het. Maar ek het nooit iets van hulle gehoor nie.

Dit het my nie gepla nie. “Dis heeltemal verstaanbaar in die omstandighede,” het ek vir Eben gesê. “Dit beteken nie dat my geboortema nie lief is vir my nie, of dat sy nie sou lief wees vir jou as sy jou ooit sou ontmoet nie. Maar waarskynlik wil sy nie, omdat sy voel dat ons nou ons eie familie het en dat sy nie tussenin wil kom nie.”

Eben wou nie bes gee nie, daarom het ek aan Betty geskryf, ’n maatskaplike werker by die Children’s Home Society wat voorheen my navrae gehanteer het. ’n Paar weke later, op ’n wintersmiddag in Februarie 2000, ry ek en Eben IV vir die naweek van Boston af Maine toe om te gaan ski. Ek onthou dat ek nog vir Betty moes bel om te hoor of daar vordering was. Ek bel haar op my selfoon, en sy

antwoord.

“Om die waarheid te sê, ek het nuus,” sê sy. “Is u gereed daarvoor? Miskien moet u gaan sit.”

Ek antwoord dat ek sit, hoewel ek nie byvoeg dat ek besig is om in ’n sneeustorm te bestuur nie.

“Dr Alexander, dit blyk dat u biologiese ouers wel later getroud is.”

My hart klop in my keel en die pad voor lyk skielik vaag en onwerklik. Hoewel ek geweet het my ouers was verlief, het ek altyd aanvaar dat hulle paadjies geskei het nadat hulle my vir aanneming gegee het. Skielik het ’n prentjie in my gedagtes verskyn. ’n Prentjie van my biologiese ouers, en ’n tuiste wat hulle iewers gemaak het. ’n Tuiste wat ek nooit geken het nie. ’n Tuiste waar ek nie gehoort het nie.

Ek hoor Betty se stem. “Dr Alexander?”

“Ja,” sê ek stadig, “ek is hier.”

“Dis nie al nie.”

Tot Eben se verbasing hou ek langs die pad stil en sê sy moet voortgaan.

“Jou ouers het nog drie kinders gehad: Twee susters en ’n broer. Ek het met die ouer suster gepraat en sy het vertel dat jou jonger suster twee jaar gelede oorlede is. Jou ouers treur nog oor haar.”

“So dit beteken …?” vra ek na ’n lang stilte, nog nie in staat om dit alles verwerk nie.

“Ek is jammer, dr Alexander, maar, ja – dit beteken sy weier u versoek om kontak te maak.”

Eben skuif langs my in sy sitplek rond, bewus dat daar iets van groot belang gebeur het, maar onseker oor wat dit kan wees.

“Wat het gebeur, Pappa?” vra hy nadat ek afgelui het.

“Niks,” sê ek. “Die agentskap weet nog nie veel nie, hulle probeer nog uitvind. Miskien later. Miskien …”

Maar ek praat nie verder nie. Buite raak die storm erger. Ek kan net sowat ’n honderd treë ver in die bosse langs die pad sien. Ek sit die motor in rat, kyk in die truspieëltjie en trek weg.

Binne ’n paar oomblikke het my beeld van myself geheel en al verander. Ná daardie oproep was ek natuurlik nog steeds die mens wat ek voorheen was: nog steeds ’n wetenskaplike, nog steeds ’n dokter, nog steeds ’n vader, nog steeds ’n eggenoot. Maar ek het ook,

die eerste keer ooit, soos ’n weeskind gevoel. Iemand wat weggegee is. Iemand wat nie werklik 100% gewens was nie.

Ek het nooit voor daardie oproep so aan myself gedink nie – as iemand wat van sy oorsprong afgesny is nie. Ek het myself nooit gesien as iemand wat iets verloor het wat ek nooit sal kan terugvind nie. Maar skielik was dit al wat ek kon sien.

Gedurende die daaropvolgende paar maande het ’n wolk van neerslagtigheid op my toegesak: ’n neerslagtigheid wat gedreig het om my hele lewe te verswelg, alles waaraan ek tot op daardie punt so hard gewerk het.

Wat dit nog erger gemaak het, was my onvermoë om te verstaan waarom ek so voel. Ek het in die verlede persoonlike probleme gehad – tekortkominge, soos ek dit beskou het – en ek het dit reggestel. As mediese student en jong dokter was ek byvoorbeeld deel van ’n kultuur waar oormatige drankgebruik in sekere omstandighede aanvaarbaar was. Maar in 1991 het ek begin agterkom dat ek dalk net ’n bietjie te veel uitsien na my dag af, en die drankies wat daarmee saamgaan. Ek het besluit dat ek heeltemal moet ophou om alkohol te gebruik. Dit was glad nie maklik nie – ek het, meer as wat ek besef het, afhanklik geraak van die ontvlugting wat daardie aftye gebied het . Met my familie se ondersteuning kon ek egter die eerste moeilike periode van alkoholonthouding deursien. Maar hier was nou ’n nuwe probleem wat ek nie kon afskud nie. Daar was hulp beskikbaar, as ek wou vra. Waarom kon ek die probleem nie onderkry nie? Dit was net nie reg dat ’n brokkie inligting uit my verlede – iets waaroor ek geen beheer gehad het nie – my professionele en persoonlike lewe so kon omver gooi nie.

Ek het maar op my eie probeer regkom. En ek kon nie verstaan waarom dit al hoe moeiliker geraak het om my rolle as dokter, vader en eggenoot te vervul nie. Holley het agtergekom dat daar iets fout is, en ons ingeskryf vir ’n beradingskursus vir egpare. Hoewel sy nie heeltemal kon verstaan wat die oorsaak was nie, het sy my nie kwalik geneem dat ek in hierdie donker put vasgeval het nie en alles probeer om my daaruit te probeer kry. My depressie het my werk geaffekteer. My ouers het natuurlik ook geweet iets is fout, en hoewel ek geweet het dat hulle my nie blameer nie, was dit vir my ’n groot verleentheid dat my loopbaan in akademiese neurochirurgie op die afdraand was –

en hulle kon maar net toesien hoe dit gebeur.

Uiteindelik het ek agtergekom dat my neerslagtigheid iets anders blootgelê het – en uiteindelik vernietig het: my laaste, halfbewuste hoop dat daar een of ander persoonlike teenwoordigheid in die heelal is – 'n krag wat groter is as die wetenskaplike kragte wat ek so lank bestudeer het. Anders gestel, my laaste greintjie geloof dat daar tog een of ander Wese is wat my werklik liefhet en vir my omgee – en dat my gebede verhoor word, en selfs beantwoord word – is weggevee. Na daardie telefoongesprek in die sneeustorm het die idee van 'n liefdevolle, persoonlike God –wat tog my geboortereg was as 'n kerkganger en lid van 'n kultuur wat God waarlik ernstig opneem – finaal verdwyn.

Is daar 'n krag of intelligensie wat oor ons elkeen waak? Wie gee regtig uit liefde om oor die mens? Dit het vir my as 'n verrassing gekom dat ek, ondanks my mediese opleiding en ervaring, nog steeds intens met hierdie vraag gemoeid was, net soos ek veel intenser met die vraag oor my biologiese ouers gemoeid was as wat ek ooit besef het.

Ongelukkig was die antwoord op die vraag of daar so 'n Wese is, dieselfde as die antwoord op die vraag of my biologiese ouers weer hulle lewens en harte vir my sou oopmaak.

Die antwoord was nee.

# 11.

## *An End to the Downward Spiral*

For much of the next seven years my career, and my family life, continued to suffer. For a long time the people around me—even those closest to me—weren't sure what was causing the problem. But gradually—through remarks I'd make almost in passing—Holley and my sisters put the pieces together.

Finally, on an early morning walk on a South Carolina beach during a family vacation in July 2007, Betsy and Phyllis brought up the topic. "Have you thought about writing another letter to your birth family?" Phyllis asked.

"Yes," Betsy said. "Things might have changed by now, you never know." Betsy had recently told us she was thinking of adopting a child herself, so I wasn't totally surprised that the topic had come up. But all the same, my immediate response—mental rather than verbal—was: *Oh no, not again!* I remembered the immense chasm that had cracked open beneath me after the rejection I'd faced seven years earlier. But I knew Betsy and Phyllis's hearts were in the right place. They knew I was suffering, they'd finally figured out why, and they wanted—rightly—for me to step up and try to fix the problem. They assured me that they would travel this road with me—that I wouldn't be taking this journey alone, as I had done before. We were a team.

So in early August 2007, I wrote an anonymous letter to my birth sister, the keeper of the gate on the matter, and sent it to Betty at the Children's Home Society of North Carolina to forward along:

> *Dear Sister,*
>
> *I am interested in communicating with you, our brother and our parents. After a long talk with my adoptive family sisters and mother about this, their support and interest rekindled my wanting to know more about my biological family.*
>
> *My two sons, ages 9 and 19, are interested in their heritage. The three of us and my wife would be grateful to you for any background information that you feel comfortable sharing. For me, questions come to mind about my birth parents regarding their lives in their younger years until now. What interests and personalities do you all*

*have?*

*In that we are all growing older, my hopes are to meet them soon. Our arrangements can be in mutual agreement. Please know that I feel most respectful of the degree of privacy that they wish to maintain. I have had a wonderful adoptive family and appreciate my biological parents' decision in their youth. My interest is genuine and receptive to any boundaries they feel are necessary.*

*Your consideration in this matter is deeply appreciated.*

*Most sincerely yours,*
*Your older Brother*

A few weeks later I received a letter from the Children's Home Society. It was from my birth sister.

"Yes, we would love to meet you," she wrote. North Carolina state law forbade her from revealing any identifying information to me, but working around those parameters, she gave me my first real set of clues about the biological family I had never met.

When she reported that my birth father had been a naval aviator in Vietnam, it just blew me away: no wonder I had always loved to jump out of airplanes and fly sailplanes. My birth dad was also, I was further stunned to learn, an astronaut trainee with NASA during the Apollo missions in the mid-1960s (I myself had considered training as a mission specialist on the space shuttle in 1983). My birth dad later worked as an airline pilot for Pan Am and Delta.

In October 2007, I finally met my biological parents, Ann and Richard, and my biological siblings, Kathy and David. Ann told me the full story of how, in 1953, she spent three months at the Florence Crittenden Home for Unwed Mothers, located next to Charlotte Memorial Hospital. All of the girls there had code names, and because she loved American history, my mother chose Virginia Dare—the name of the first baby born to English settlers in the New World. Most of the girls just called her Dare. At sixteen, she was the youngest girl there.

She told me that her daddy had been willing to do anything to help her when he learned of her "predicament." He was willing to pick up and move the whole family if necessary. He had been unemployed for a while, and bringing a new baby into the home would be a great financial stress, not to mention all the other problems.

A close friend of his had even mentioned a doctor he knew of down in Dillon, South Carolina, who could "fix things." But her mother

wouldn't hear of *that.*

Ann told me how she had looked up at the stars twinkling wildly in the gusty winds of a newly arrived cold front on that frigid December night in 1953—how she had walked across the empty streets under scattered low, racing clouds. She had wanted this time to be alone, with just the moon and stars and her soon-to-be-born child—me.

"The crescent moon hung low in the west. Brilliant Jupiter was just rising, to watch over us all night. Richard loved science and astronomy, and he later told me that Jupiter was at opposition that night, and would not be as bright again for almost nine years. Over that time, much would happen in our lives, including the births of two more children.

"But at the time I just thought how beautiful and bright the King of Planets appeared, watching over us from above."

As she entered the hospital foyer, a magical thought struck her. Girls generally stayed in the Crittenden Home for two weeks after they delivered their babies, then they'd go home and pick up their lives where they'd left off. If she really delivered that night, she and I might be home for Christmas—if they actually set her free at two weeks. What a perfect miracle that would be: to bring me home by Christmas Day.

"Dr. Crawford was fresh from another delivery, and he looked awfully tired," Ann told me. He laid an ether-soaked gauze over her face to ease the pain, so she was only semiconscious when finally, at 2:42 A.M., with one last great push, she gave birth to her first child.

Ann told me that she wanted so much to hold and caress me, and that she would never forget hearing my cries until fatigue and that anesthetic finally won out.

Over the next four hours, first Mars, then Saturn, then Mercury, and finally brilliant Venus rose in the eastern sky to greet me into this world. Meanwhile, Ann slept more deeply than she had in months.

The nurse awakened her before sunrise.

"I have someone I want you to meet," she said cheerfully, and presented me, swaddled in a sky-blue blanket, for her to admire.

"The nurses all agreed that you were the most beautiful baby in the whole nursery. I was bursting with pride."

As much as Ann wanted to keep me, the cold reality that she couldn't soon sank in. Richard had dreams of going to college, but those dreams would not keep me fed. Perhaps I felt Ann's pain, because I stopped eating. At eleven days, I was hospitalized with the

diagnosis that I was "failing to thrive," and my first Christmas and the following nine days were spent in the hospital in Charlotte.

After I was admitted to the hospital, Ann took the two-hour bus ride north to her small hometown. She spent that Christmas with her parents, sisters, and friends, whom she had not seen in three months. All without me.

By the time I was eating again, my separate life was under way. Ann sensed that she was losing control and that they weren't going to allow her to keep me. When she called the hospital just after New Year's, she was told that I had been sent to the Children's Home Society in Greensboro.

"Sent with a volunteer? How unfair!" she said.

I spent the next three months living in a baby dorm with several other infants whose mothers could not keep them. My crib was on the second floor of a bluish gray Victorian home that had been donated to the society. "It was a most pleasant place for your first home," Ann told me with a laugh, "even though it was mainly a baby dorm." Ann took the three-hour bus ride to visit half a dozen times over the next few months, trying desperately to come up with a plan that would succeed in keeping me with her. Once she came with her mother and another time with Richard (although the nurses made him view me through the window—they would not let him in the same room, and certainly not let him hold me).

But by late March 1954, it was clear that things weren't going to go her way. She would have to give me up. She and her mother took the bus to Greensboro one last time.

"I had to hold you and look in your eyes and try to explain it all to you," Ann told me. "I knew you would just giggle and coo, blow baby bubbles, and make pleasing sounds no matter what I said, but I felt I owed you an explanation. I held you closely one last time, kissed your ears, chest, and face, and caressed you gently. I remember inhaling deeply, loving that wonderful aroma of freshly bathed baby, as if it were yesterday.

"I called you by your birth name and said, 'I love you so much, so much you'll never know. And I'll love you forever, until the day I die.'

"I said, 'God, please let him know how much he is loved. That I love him, and always will.' But I had no way of knowing if my prayer would be answered. Adoption arrangements in the 1950s were final and very secret. No turning back, no explanations. Sometimes birth dates were changed in the records just to hamper anyone's efforts to

As arrogant as that might sound, my intentions are not. The rich literature on NDEs has proved crucial to understanding my own journey in coma. I can't claim to know why I had the experience I had, but I do know now (three years later), from reading other NDE literature, that the penetration of the higher worlds tends to be a gradual process and requires that the individual release his or her attachments to whatever level he or she is on before going higher or deeper.

That was not a problem for me, because throughout my experience I had no earthly memories whatsoever, and the only pain and heartache I felt was when I had to return to earth, where I'd begun.

# 14.

## ’n Spesiale Soort NDE

*The true value of a human being is determined primarily by the measure and the sense in which he has attained liberation from the self.*
ALBERT EINSTEIN (1879-1955)

Toe ek aanvanklik in die Ryk van die Erdwurmperspektief was, het ek geen sentrum van bewussyn gehad nie. Ek het nie geweet wie of wat ek is nie, of selfs dat ek bestaan nie. Ek was net … daar, ’n enkele bewussyn binne-in ’n digte, donker, modderige niks – sonder begin en, oënskynlik, sonder einde.

Later het ek egter geweet. Ek het verstaan dat ek deel is van die Opperwese en dat niks – absoluut niks – dit kan wegneem nie. Die (valse) vermoede dat ons op die een of ander manier van God vervreem kan raak, is die oorsaak van elke soort angs in die heelal, en die genesing daarvoor – wat ek gedeeltelik in die Poort en volledig in die Kern ervaar het – is die wete dat niks ons ooit van God kan vervreem nie. Hierdie besef – en dit is steeds die belangrikste insig wat ek nog ooit gekry het – het die bedreiging van die Ryk van die Erdwurmperspektief weggeneem en my toegelaat om te verstaan wat dit werklik is: ’n minder aangename, maar noodsaaklike deel van die kosmos.

Talle mense het al na die wêrelde gereis waar ek was, maar dit is tog vreemd dat die meeste van hulle hulle aardse identiteit onthou het terwyl hulle van hulle liggaam verwyder was. Hulle het geweet hulle is John Smith of George Johnson of Sarah Brown. Hulle het nie vergeet dat hulle op aarde leef nie. Hulle het geweet dat hulle geliefdes nog daar is, en vir hulle wag en hoop dat hulle sal terugkom. Hulle het ook in baie gevalle vriende en familie ontmoet wat voor hulle gesterf het, en dan het hulle daardie mense onmiddellik herken. Baie mense wat ’n NDE gehad het, het ook ’n oorsig van hulle lewe gesien, waar hulle hulle interaksies met verskillende mense en hulle goeie en slegte dade in oënskou kon neem.

Ek het geen van hierdie gewaarwordinge in my NDE gehad nie. Al

hierdie verskille is ’n aanduiding van die mees uitsonderlike aspek van my ervaring. Ek was deurgaans verwyder van my liggaamlike identiteit, gevolglik was daar geen tipiese NDE-gebeurtenisse waartydens ek my lewe op aarde onthou het of daarvan bewus was nie.

Dat ek steeds geen besef gehad het van wie ek is of waar ek vandaan kom nie, klink nogal vreemd, dit besef ek. Hoe kon ek per slot van sake hierdie uiters komplekse en wonderlike waarhede leer, hoe kon ek die meisie langs my sien, en die bloeisels aan die bome en watervalle en dorpsmense, en nog steeds nie weet dat dit ek, Eben Alexander, is wat dit alles beleef nie? Hoe kon ek dit alles verstaan, en nog steeds nie besef dat ek op aarde ’n dokter, eggenoot en vader is nie? Iemand wat nie vir die eerste keer bome en riviere en wolke gesien het toe ek die Poort binnegegaan het nie, maar wat as kind in die konkrete en aardse omgewing van Winston-Salem, Noord-Carolina, meer as genoeg daarvan gesien het?

Al verklaring wat ek kan bied, is dat ek in ’n soortgelyke situasie was as iemand met gedeeltelike maar heilsame geheueverlies, dit wil sê iemand *wat ’n kernaspek van homself vergeet het*, maar *tot wie se voordeel dit is dat hy dit vergeet het*, al is dit net vir ’n kort rukkie.

Hoe was dit tot my voordeel dat ek nie my aardse self onthou het nie? Dit het my in staat gestel om diep in die ander wêrelde in te gaan, sonder dat ek my hoef te bekommer oor wat ek agterlaat. In die tyd wat ek daar deurgebring het, was ek ’n siel met niks om te verloor nie. Geen bekende plekke waarna ek sou verlang nie, geen mense oor wie ek sou treur nie. Ek het geen herkoms of geskiedenis gehad nie, en het dus my omstandighede ten volle aanvaar – selfs die aanvanklike duister en deurmekaar Ryk van die Erdwurmperspektief.

En omdat ek my sterflike identiteit so volkome vergeet het, het ek toegang verkry tot die ware kosmiese wese wat ek – en elkeen van ons – werklik is. Dit is so dat my ervaring met ’n droom vergelyk kan word, waar ’n mens sommige dinge onthou en ander heeltemal vergeet. Maar hierdie vergelyking geld net in sommige opsigte, omdat – soos ek telkens moet beklemtoon – die Poort en die Kern glad nie soos ’n droom was nie, maar ultra-werklik. Dit was allesbehalwe ’n illusie. As ek die woord *verwyder* gebruik, klink dit asof die afwesigheid van my aardse herinneringe terwyl ek in die Ryk van die

Erdwurmperspektief, die Poort en die Kern was, op een of ander manier doelbewus was. Ek vermoed dat dit wel so was. Om dit eenvoudig te stel, ek is toegelaat om nader aan die dood en verder in die hiernamaals te reis as byna almal wat voor my ’n NDE gehad het.

Dit klink miskien aanmatigend, maar dit is nie my bedoeling nie. Die uitgebreide literatuur oor NDE was deurslaggewend vir my begrip van my eie reis in koma. Ek maak nie daarop aanspraak dat ek weet waarom ek die ervaring gehad het nie, maar ek weet nou (drie jaar later), uit die lees van ander NDE-literatuur, dat die kennismaking met die hoër wêrelde ’n geleidelike proses is en vereis dat die betrokke persone hulle verbintenis met die vlak waar hulle is, moet laat vaar voordat hulle hoër of dieper gaan.

Dit was nie vir my ’n probleem nie, omdat ek deur die hele ervaring geen aardse herinneringe gehad het nie. Die enigste pyn en hartseer wat ek ervaar het, was toe ek moes terugkeer aarde toe, waar ek begin het.

# 15.

## *The Gift of Forgetting*

*We must believe in free will. We have no choice.*

—Isaac B. Singer (1902–1991)

The view of human consciousness held by most scientists today is that it is composed of digital information—data, that is, of essentially the same kind used by computers. Though some bits of this data—seeing a spectacular sunset, hearing a beautiful symphony for the first time, even falling in love—may feel more profound or special to us than the countless other bits of information created and stored in our brains, this is really just an illusion. All bits are, in fact, qualitatively the same. Our brains model outside reality by taking the information that comes in through our senses and transforming it into a rich digital tapestry. But our perceptions are just a model—not reality itself. An *illusion*.

This was, of course, the view I held as well. I can remember being in medical school and occasionally hearing arguments that consciousness is nothing more than a very complex computer program. These arguments suggested that the ten billion or so neurons firing constantly within our brains are capable of producing a lifetime of consciousness and memory.

To understand how the brain might actually block our access to knowledge of the higher worlds, we need to accept—at least hypothetically and for the moment—that the brain itself doesn't produce consciousness. That it is, instead, a kind of reducing valve or filter, shifting the larger, nonphysical consciousness that we possess in the nonphysical worlds down into a more limited capacity for the duration of our mortal lives. There is, from the earthly perspective, a very definite advantage to this. Just as our brains work hard every moment of our waking lives to filter out the barrage of sensory information coming at us from our physical surroundings, selecting the material we actually need in order to survive, so it is that forgetting our trans-earthly identities also allows us to be "here and

now" far more effectively. Just as most of ordinary life holds too much information for us to take in at once and still get anything done, being excessively conscious of the worlds beyond the here and now would slow down our progress even more. If we knew too much of the spiritual realm now, then navigating our lives on earth would be an even greater challenge than it already is. (That's not to say we shouldn't be conscious of the worlds beyond now—only that if we are extra-conscious of their grandeur and immensity, they can prevent action while still here on earth.) From a more purpose-focused perspective (and I now believe the universe is nothing if not purposeful), making the right decisions through our free will in the face of the evil and injustice on earth would mean far less if we remembered, while here, the full beauty and brilliance of what awaits us.

Why am I so sure of all this? For two reasons. The first is that I was shown it (by the beings who taught me when I was in the Gateway and the Core), and the second is because I actually experienced it. While beyond my body, I received knowledge about the nature and structure of the universe that was vastly beyond my comprehension. But I received it anyhow, in large part because, with my worldly preoccupations out of the way, I had room to do so. Now that I'm back on earth and remember my bodily identity, the seed of that trans-earthly knowledge has once again been covered over. And yet it's still there. I can feel it, at every moment. It will take years, in this earthly environment, to come to fruition. That is, it will take me years to understand, using my mortal, material brain, what I understood so instantly and easily in the brain-free realms of the world beyond. Yet I'm confident that with hard work on my part, much of that knowledge will continue to unfold.

To say that there is still a chasm between our current scientific understanding of the universe and the truth as I saw it is a considerable understatement. I still love physics and cosmology, still love studying our vast and wonderful universe. Only I now have a greatly enlarged conception of what "vast" and "wonderful" really mean. The physical side of the universe is as a speck of dust compared to the invisible and spiritual part. In my past view, *spiritual* wasn't a word that I would have employed during a scientific conversation. Now I believe it is a word that we cannot afford to leave out.

From the Core, my understanding of what we call "dark energy" and "dark matter" seemed to have clear explanations, as did far more

advanced components of the makeup of our universe that humans won't address for ages.

This doesn't mean, however, that I can explain them to you. That's because—paradoxically—I am still in the process of understanding them myself. Perhaps the best way of conveying that part of the experience is to say that I had a foretaste of another, larger kind of knowledge: one I believe human beings will be able to access in ever larger numbers in the future. But conveying that knowledge now is rather like being a chimpanzee, becoming a human for a single day to experience all of the wonders of human knowledge, and then returning to one's chimp friends and trying to tell them what it was like knowing several different Romance languages, the calculus, and the immense scale of the universe.

Up there, a question would arise in my mind, and the answer would arise at the same time, like a flower coming up right next to it. It was almost as if, just as no physical particle in the universe is really separate from another, so in the same way there was no such thing as a question without an accompanying answer. These answers were not simple "yes" or "no" fare, either. They were vast conceptual edifices, staggering structures of living thought, as intricate as cities. Ideas so vast they would have taken me lifetimes to find my way around if I had been confined to earthly thought. But I wasn't. I had sloughed off that earthly style of thought like a butterfly breaking from a chrysalis.

I saw the earth as a pale blue dot in the immense blackness of physical space. I could see that earth was a place where good and evil mixed, and that this constituted one of its unique features. Even on earth there is much more good than evil, but earth is a place where evil is allowed to gain influence in a way that would be entirely impossible at higher levels of existence. That evil could occasionally have the upper hand was known and allowed by the Creator as a necessary consequence of giving the gift of free will to beings like us.

Small particles of evil were scattered throughout the universe, but the sum total of all that evil was as a grain of sand on a vast beach compared to the goodness, abundance, hope, and unconditional love in which the universe was literally awash. The very fabric of the alternate dimension is love and acceptance, and anything that does not have these qualities appears immediately and obviously out of place there.

But free will comes at the cost of a loss or falling-away from this love and acceptance. We are free; but we are free beings hemmed all

around by an environment conspiring to make us feel that we are not free. Free will is of central importance for our function in the earthly realm: a function that, we will all one day discover, serves the much higher role of allowing our ascendance in the timeless alternate dimension. Our life down here may seem insignificant, for it is minute in relation to the other lives and other worlds that also crowd the invisible and visible universes. But it is also hugely important, for our role here is to grow toward the Divine, and that growth is closely watched by the beings in the worlds above—the souls and lucent orbs (those beings I saw originally far above me in the Gateway, and which I believe are the origin of our culture's concept of angels).

We—the spiritual beings currently inhabiting our evolutionarily developed mortal brains and bodies, the product of the earth and the exigencies of the earth—make the real choices. True thought is not the brain's affair. But we have—in part by the brain itself—been so trained to associate our brains with what we think and who we are that we have lost the ability to realize that we are at all times much more than the physical brains and bodies that do—or should do—our bidding.

True thought is pre-physical. This is the thinking-behind-the-thinking responsible for all the genuinely consequential choices we make in the world. A thinking that is not dependent on linear deduction, but that moves fast as lightning, making connections on different levels, bringing them together. In the face of this free, inner intelligence, our ordinary thought is hopelessly slow and fumbling. It's this thinking that catches the football in the end zone, that comes up with the inspired scientific insight or writes the inspired song. The subliminal thinking that is always there, when we really need it, but that we have all too often lost the ability both to access and to believe in. Needless to say, it's the thinking that sprang into action the evening of that skydive when Chuck's chute opened up suddenly beneath me.

To experience thinking outside the brain is to enter a world of instantaneous connections that make ordinary thinking (i.e., those aspects limited by the physical brain and the speed of light) seem like some hopelessly sleepy and plodding event. Our truest, deepest self is completely free. It is not crippled or compromised by past actions or concerned with identity or status. It comprehends that it has no need to fear the earthly world, and therefore, it has no need to build itself up through fame or wealth or conquest.

This is the true spiritual self that all of us are destined someday to recover. But until that day comes, I feel, we should do everything in our power to get in touch with this miraculous aspect of ourselves—to cultivate it and bring it to light. This is the being living within all of us right now and that is, in fact, the being that God truly intends us to be.

How do we get closer to this genuine spiritual self? By manifesting love and compassion. Why? Because love and compassion are far more than the abstractions many of us believe them to be. They are real. They are concrete. And they make up the very fabric of the spiritual realm.

In order to return to that realm, we must once again become *like* that realm, even while we are stuck in, and plodding through, this one.

One of the biggest mistakes people make when they think about God is to imagine God as impersonal. Yes, God is behind the numbers, the perfection of the universe that science measures and struggles to understand. But—again, paradoxically—Om is “human” as well—even *more* human than you and I are. Om understands and sympathizes with our human situation more profoundly and personally than we can even imagine because Om knows what we have forgotten, and understands the terrible burden it is to live with amnesia of the Divine for even a moment.

# 15.

# Die Gawe van Vergetelheid

*We must believe in free will. We have no choice.*
ISAAC B. SINGER (1902-1991)

Die siening wat die meeste wetenskaplikes vandag oor die mens se bewussyn het, is dat dit uit digitale inligting bestaan – dit wil sê, data wat wesenlik dieselfde is as die soort wat rekenaars gebruik. Sekere deeltjies van die data – ’n asemrowende sonsondergang, ’n pragtige simfonie, om verlief te raak – mag vir ons meer spesiaal of van dieper waarde wees as die ontelbare ander inligtingdeeltjies wat in ons brein geskep en gestoor word, maar dit is net ’n illusie. Alle deeltjies is inderwaarheid ewe belangrik. Ons brein maak ’n voorstelling van die werklikheid daar buite deur die inligting wat deur middel van ons sintuie waargeneem word te neem en in ’n ryk, digitale tapisserie te omskep. Maar ons persepsies is net ’n voorstelling – dit is nie die werklikheid nie, maar ’n illusie.

Dit was natuurlik ook die siening wat ek gehuldig het. Ek kan onthou dat ek tydens my mediese studies standpunte gehoor het dat die bewussyn niks meer is as ’n baie ingewikkelde rekenaarprogram nie. Volgens hierdie opvattings is die nagenoeg tien miljard neurone wat in die brein aktief is daartoe in staat om lewenslank ons bewussyn en geheue in stand te hou.

Om te begryp hoe die brein egter ons toegang tot kennis van die hoër wêrelde mag blokkeer, moet ons aanvaar – altans, hipoteties en net voorlopig – dat die brein self nie bewussyn skep nie. Dat dit eintlik ’n soort reduksieklep of filter is wat die groter, nieliggaamlike bewussyn wat ons in die nieliggaamlike wêrelde besit, afskaal tot ’n meer beperkte vermoë vir die duur van ons aardse bestaan. Hierdie hipotetiese funksionering van die brein sou uit twee verskillende perspektiewe vir die mens voordelig wees.

Uit die aardse perspektief hou dit ’n besliste voordeel in. Net soos ons brein elke wakker oomblik hard werk om die oorweldigende stortvloed van sintuiglike inligting uit ons fisiese omgewing te

verwerk, en die inligting te sif wat ons nodig het vir oorlewing, net so stel die opheffing van ons boaardse identiteit ons in staat om meer doeltreffend "hier en nou" aanwesig te wees. Net soos ons gewone lewe te veel inligting vir ons inhou om alles te kan inneem en verwerk én nog te kan funksioneer, so sou om uitermate bewus te wees van die ander wêrelde, ons funksionering selfs meer beperk. As ons nou te veel van die geestelike wêreld sou weet, sou die hantering van ons aardse bestaan 'n nog groter uitdaging wees as wat dit reeds is. (Dit beteken nie dat ons nie van die ander wêrelde moet bewus wees nie – net dat as ons hiperbewus sou wees van die grootheid daarvan, dan sou dit die uitvoering van ons aardse handelinge kortwiek.) Uit die perspektief van 'n doelgerigte heelal (en ek is oortuig dat die heelal by uitstek doelgerig is), sou die maak van goeie keuses wanneer ons met die bose en ongeregtigheid gekonfronteer word van veel minder betekenis wees as ons, terwyl ons nog hier is, die volle skoonheid en wonder van die wêreld wat op ons wag sou kon onthou.

Waarom is ek so seker hiervan? Daar is twee redes. Die eerste is dat dit aan my geopenbaar is (deur die wesens in die Poort en die Kern) en die tweede is dat ek dit self ervaar het. Terwyl ek buite my liggaam was, het ek kennis van die natuur en die struktuur van die heelal opgedoen wat ver bo my begrip was. Maar ek het dit nogtans opgedoen, grotendeels omdat my aardse bekommernisse nie in die weg daarvan gestaan het nie. Noudat ek terug is op aarde en ek my liggaamlike identiteit onthou, is die saadjie van boaardse kennis weer bedek. Maar dit is nog daar. Ek kan dit elke oomblik voel. Dit sal jare duur, in hierdie aardse omgewing, voordat dit wasdom bereik. Met ander woorde, dit sal jare verg om met my sterflike, stoflike brein te verstaan wat ek so onmiddellik en maklik in die breinvrye wêrelde verstaan het. Tog is ek vol vertroue dat ek met harde werk baie van daardie kennis sal kan ontsluit.

Sagkens gestel, bestaan daar 'n reusegaping tussen die huidige wetenskaplike begrip van die heelal en die waarheid soos ek dit sien. Ek is steeds 'n aanhanger van fisika en kosmologie, ek wil steeds ons groot en wonderlike heelal bestudeer. Maar ek het nou 'n breër begrip van wat "groot" en "wonderlik" werklik beteken. Die fisiese aspek van die heelal is 'n stofdeeltjie in vergelyking met die onsigbare en geestelike deel. Vantevore was "geestelik" nie 'n woord wat ek in 'n

wetenskaplike gesprek sou gebruik nie. Nou glo ek dit is ’n woord wat ons nie kan weglaat nie.

Vanuit die Kern het dit vir my gelyk asof daar duidelike verklarings is vir wat ons “donker energie” en “donker materie” noem, asook vir ander meer gevorderde aspekte van die samestelling van ons heelal wat die mens nog lank nie sal verstaan nie.

Dit beteken egter nie dat ek dit self kan verduidelik nie. Dit klink miskien soos ’n teenstrydigheid, maar ek is self nog in die proses om dit te verstaan. Miskien is die beste manier om daardie deel van my ervaring oor te dra om te sê dat ek ’n voorsmaak gehad het van ’n ander, groter soort kennis: waartoe ek glo al hoe meer mense in die toekoms toegang sal kry. Maar om nou daardie kennis oor te dra is byna soos wanneer ’n sjimpansee vir ’n dag lank ’n mens word en al die wonders van menslike kennis ervaar, en dan weer terugkeer na sy sjimpanseemaats en vir hulle probeer verduidelik hoe dit voel om verskillende tale te ken, en rekeningkunde te verstaan en wat die skaal van die sonnestelsel is.

Daar bo sou ’n vraag in my gedagtes opkom, en die antwoord sou gelyktydig opkom, soos ’n blom wat reg langsaan uitloop. Net soos fisiese partikels in die heelal nie werklik afsonderlik is van mekaar nie, so was daar nie ’n vraag sonder ’n gepaardgaande antwoord nie. Hierdie antwoorde was ook nie van die gewone “ja”- of “nee”-soort nie. Dit was ingewikkelde konseptuele konstruksies, reusebegripstrukture, komplekse gedagtestede. Konsepte van so ’n groot omvang dat dit my leeftye sou kos om dit te te snap as ek tot aardse denke beperk was. Maar ek was nie. Ek het daardie aardse manier van dink afgewerp, soos ’n vlinder wat uit ’n papie breek.

Ek het die aarde gesien as ’n ligblou kolletjie in die oneindige donkerte van die ruimte. Ek kon sien die aarde is ’n plek waar die goeie en die kwade meng, en dat dit een van die uitsonderlike kenmerke daarvan is. Selfs op aarde is daar veel meer goed as kwaad, maar die aarde is ’n plek waar die kwade toegelaat word om invloed uit te oefen op ’n manier wat op hoër bestaansvlakke heeltemal onmoontlik sou wees. Dat die bose soms die oorhand kry, word deur die Skepper toegelaat as ’n noodsaaklike gevolg van die gawe van vrye wil.

Klein deeltjies van die bose is regdeur die heelal teenwoordig, maar

die somtotaal van alle boosheid is soos ’n sandkorreltjie op ’n lang strand in vergelyking met al die goedheid, oorvloed, hoop en onvoorwaardelike liefde wat die heelal letterlik oorspoel. Die essensie van die ander dimensie is liefde en aanvaarding, en dit is onmiddellik en ooglopend duidelik dat enigiets wat nie hierdie eienskappe besit nie, nie daar hoort nie.

Maar saam met vrye wil kom die risiko dat ons hierdie liefde en aanvaarding kan verloor of daarvan afsterf. Ons is vry, maar ons is vrye wesens wat omring word deur ’n omgewing wat saamwerk om ons te laat voel dat ons nie vry is nie. Vrye wil is van kritieke belang vir ons funksie op aarde: ’n funksie wat, soos ons almal eendag sal agterkom, die hoër doel dien om ons opgang in die tydlose ander dimensie moontlik te maak. Ons lewe hier op aarde mag nietig lyk, want dit is mikroskopies klein in vergelyking met die ander lewens en wêrelde wat ook die onsigbare en sigbare heelalle volmaak. Maar ons lewe is ook van die allergrootste belang, want ons doel hier is om nader aan die Opperwese te groei, en daardie groeiproses word fyn dopgehou deur die wesens in die wêrelde daar bo – die siele en glansende sfere (die wesens wat ek aan die begin ver bokant my in die Poort gesien het, en wat ek glo die oorsprong is van ons kultuur se begrip van engele).

Ons – die geestelike wesens wat tydelik ons evolusionêr ontwikkelde sterflike breine en liggame bewoon – maak die ware keuses. Ware denke vind nie in die brein plaas nie. Maar ons is so gewoond daaraan om ons brein te assosieer met wat ons dink en wie ons is, dat ons nie besef ons is veel meer as die fisieke breine en liggame wat ons bevele gehoorsaam – of behoort te gehoorsaam nie.

Ware denke is buiteliggaamlik. Dit is die denke-agter-die-denke wat verantwoordelik is vir al die waarlik betekenisvolle keuses wat ons in die wêreld maak. Denke wat nie afhanklik is van lineêre deduksie nie, maar wat so vinnig soos weerlig beweeg, en op verskillende vlakke konneksies maak en hulle verbind. Teenoor hierdie vrye, innerlike intelligensie is ons gewone denke stadig en strompelend. Dit is hierdie denke wat die volmaakte kolhou slaan of die oorspronklike wetenskaplike insig voortbring of die meevoerende melodie skryf. Dit is die onderbewuste denke wat altyd daar is, wanneer ons dit regtig nodig het, maar alte dikwels het ons nie meer die vermoë om dit te

aktiveer of daarop te vertrou nie. Dit is die denke wat daardie aand met sonsondergang geaktiveer is toe Chuck se valskerm skielik reg onder my oopgegaan het.

Die ervaring van denke buite die brein kan beskryf word as ’n wêreld van oombliklike konneksies wat gewone denke (dit wil sê, dié aspekte wat deur die liggaamlike brein en die spoed van lig beperk word) soos ’n tydsame en trae proses laat lyk. Ons ware, diepste self is heeltemal vry. Dit word nie aan bande gelê deur dade uit die verlede nie en is nie gemoeid met identiteit of status nie. Die ware self verstaan dat dit nie die aardse wêreld hoef te vrees nie en dit word nie deur roem of rykdom of oorwinning bepaal nie.

Dit is die ware geestelike self wat ons elkeen eendag sal herwin. Maar tot daardie dag aanbreek, voel ek, moet ons alles in ons vermoë doen om met hierdie wonderbaarlike aspek van onsself in aanraking te kom – om dit te ontwikkel en na vore te bring. Dit is die wese wat in elkeen van ons lewe, en inderwaarheid die enigste wese wat God bedoel het ons moet wees.

Hoe beweeg ons nader aan hierdie ware geestelike self? Deur liefde en barmhartigheid uit te leef. Waarom? Omdat liefde en barmhartigheid veel meer is as blote abstrakte begrippe. Liefde en barmhartigheid is waar. Dit is konkreet. En dit is die essensie van die geestelike wêreld. Om na daardie wêreld te kan terugkeer, moet ons weer soos daardie wêreld word, al is ons in hierdie wêreld vasgevang.

Een van die grootste foute wat mense maak wanneer hulle aan God dink, is om aan ’n onpersoonlike God te dink. Ja, God word geopenbaar in die volmaakte heelal wat ons deur middel van die wetenskap probeer verstaan. Maar terselfdertyd is Om ook “menslik” – meer menslik as die mens self. Om het ’n inniger en persoonliker begrip en simpatie vir ons menslike situasie as wat ons ooit kan droom, want Om weet dat ons vergeet het, en verstaan hoe moeilik dit is om selfs net vir ’n oomblik te lewe met ons geheueverlies van die Opperwese.

# 16.

## *The Well*

Holley first met our friend Sylvia in the 1980s, when both were teaching at the Ravenscroft School in Raleigh, North Carolina. While there, Holley was also a close friend of Susan Reintjes. Susan is an intuitive—a fact that never got in the way of my feelings about her. She was, to my mind, a very special person, even if what she did was, to say the least, outside my straight-and-narrow neurosurgical view. She was also a channel and had written a book called *Third Eye Open,* which Holley was a big fan of. One of the spiritual healing activities Susan regularly performed involved helping coma patients to heal by contacting them psychically. On Thursday, my fourth day in coma, Sylvia had the idea that Susan should try to contact me.

Sylvia called her at home in Chapel Hill and explained what was happening with me. Would it be possible for her to "tune in" to me? Susan said yes and asked for a few details about my illness. Sylvia gave her the basics: I'd been in a coma for four days and I was in critical condition.

"That's all I need to know," Susan said. "I'll try to contact him tonight."

According to Susan's view, a coma patient was a kind of in-between being. Neither completely here (the earthly realm) nor completely there (the spiritual realm), these patients often have a singularly mysterious atmosphere to them. This was, as I've mentioned, a phenomenon I'd noticed myself many times, though of course I'd never given it the supernatural credence that Susan had.

In Susan's experience, one of the qualities that set coma patients apart was their receptivity to telepathic communication. She was confident that once she'd put herself into a meditative state, she'd soon establish contact with me.

"Communicating with a coma patient," she later told me, "is a little like throwing a rope down a deep well. How deep the rope needs to go depends on the depth of the comatose state. When I tried to contact you, the first thing that surprised me was how deep the rope went. The farther down, the more frightened I became that you were too far away—that I wouldn't be able to reach you because you weren't

coming back."

After five full minutes of mentally descending via the telepathic "rope," she felt a slight shift, like a fishing line deep down in the water getting a small but definite tug.

"I was sure it was you," she told me later, "and I told Holley as much. I told her it wasn't your time yet, and that your body would know what to do. I suggested that Holley keep those two thoughts in mind, and repeat them to you at your bedside."

# 16.

## ’n Diep Put

Holley en ons vriendin Sylvia het mekaar in die 1980’s ontmoet, toe hulle albei by Ravenscroft School in Raleigh, Noord-Carolina, skoolgehou het. Holley was destyds ook ’n goeie vriendin van Susan Reintjes. Susan is ’n psigiese berader en geneser, ’n feit wat nie my houding teenoor haar as mens beïnvloed het nie. Sy was altyd vir my ’n baie spesiale persoon, al het haar benadering nie met my streng wetenskaplike siening as neurochirurg gestrook nie. Sy is ook ’n psigiese kanaal en het ’n boek geskryf, *Third Eye Open*, wat Holley nogal hoog aangeskryf het. As psigiese geneser probeer Susan soms komapasiënte help deur psigies met hulle te probeer kontak maak.

Donderdag, my vierde dag in koma, kry Sylvia die ingewing dat Susan moet probeer om met my kontak te maak. Sylvia bel Susan by haar huis in Chapel Hill en vertel haar wat met my aan die gang is. Sou dit vir haar moontlik wees om met my in verbinding te tree? Susan willig in en vra uit oor my siekte. Sylvia gee haar die basiese inligting: Ek is al vier dae lank in ’n koma en in ’n kritieke toestand.

“Dis al wat ek hoef te weet,” sê Susan. “Ek sal vanaand probeer om met hom kontak te maak.”

Volgens Susan se siening is ’n komapasiënt ’n soort tussenwese, nie heeltemal hier in die aardse wêreld nie, maar ook nie heeltemal daar in die geestelike wêreld nie, en hulle word dikwels deur ’n vreemde en geheimsinnige aura omring. Soos ek reeds genoem het, het ek dit self dikwels in die verlede opgemerk, hoewel ek nie dieselfde bonatuurlike betekenis daaraan geheg het as Susan nie.

Uit Susan se ervaring word komapasiënte gekenmerk deur hulle ontvanklikheid vir telepatiese kommunikasie. Sy was vol vertroue dat sy gou met my sou kontak maak, sodra sy self in ’n meditatiewe toestand kon gaan.

“Om met ’n komapasiënt te kommunikeer,” het sy my later vertel, “is soos om ’n tou in ’n diep put te laat afsak. Die lengte van die tou

hang af van hoe diep die komateuse toestand is. Toe ek met jou probeer kontak maak het, was ek verbaas oor hoe diep ek die tou moes laat afsak. Hoe dieper die tou afgesak het, hoe meer bekommerd het ek geraak dat jy te ver weg was – dat ek jou nie sou kon bereik nie, omdat jy nie sou terugkom nie."

Nadat sy 'n volle vyf minute lank daarop gekonsentreer het om telepaties kontak te maak, het sy 'n effense reaksie gevoel, as 't ware asof daar iewers in die dieptes 'n ligte plukkie aan die tou is.

"Ek was oortuig dat dit jy is," het sy later vertel, "En ek het dit vir Holley gesê. Ek het vir haar gesê dit is nog nie jou tyd om te gaan nie, en dat jou liggaam sou weet wat om te doen. Ek het aan Holley voorgestel dat sy op daardie twee gedagtes konsentreer en dit gedurig langs jou bed vir jou moet herhaal."

# 17.

## *N of 1*

It was Thursday when my doctors determined that my particular strain of *E. coli* didn't match the ultraresistant strain that, unaccountably, had shown up in Israel just at the time I'd been there. But the fact that it didn't match only made my case more confounding. While it was certainly good news that I was not harboring a strain of bacteria that could wipe out a third of the country, in terms of my own, individual recovery, it just underscored what my doctors were already suspecting all too clearly: that my case was essentially without precedent.

It was also quickly moving from desperate to hopeless. The doctors simply didn't have an answer for how I could have contracted my illness, or how I could be brought back from my coma. They were sure of only one thing: they did not know of anyone making a full recovery from bacterial meningitis after being comatose for more than a few days. We were now into day four.

The stress took its toll on everyone. Phyllis and Betsy had decided on Tuesday that any talk of the possibility of my dying would be forbidden in my presence, under the assumption that some part of me might be aware of the discussion. Early Thursday morning, Jean asked one of the nurses in the ICU room about my chances of survival. Betsy, on the other side of my bed, heard her and said: "*Please* don't have that conversation in this room."

Jean and I had always been extremely close. We were part of the family just like our "homegrown" siblings, but the fact that we were "chosen" by mom and dad, as they put it, inevitably gave us a special bond. She had always watched out for me, and her frustration at her powerlessness over the current situation brought her close to a breaking point.

Tears came to Jean's eyes. "I need to go home for a while," she said.

After determining that there were plenty of people to continue my bedside vigil, all agreed that the nursing staff would probably be delighted to have one less person in my room.

Jean went back to our home, packed her bags, and drove home to

Delaware that afternoon. By leaving, she gave the first real outward expression to an emotion the whole family was starting to feel: powerlessness. There are few experiences more frustrating than seeing a loved one in a comatose state. You want to help, but you can't. You want the person to open his or her eyes, but they don't. Families of coma patients often resort to opening the patient's eyes themselves. It's a way of forcing the issue—of ordering the patient to wake up. Of course it doesn't work, and it can also further damage morale. Patients in deep coma lose the coordination of their eyes and pupils. Open the lids of a deep coma patient, and you're likely to find one eye pointing in one direction, the other in the opposite. It's an unnerving sight, and it added further to Holley's pain several times that week when she pried my eyelids open and saw, in essence, the askew eyeballs of a corpse.

With Jean gone, things really started to fray. Phyllis now began to exhibit a behavior I'd also seen countless times among patients' family members in my own practice. She started to become frustrated with my doctors.

"Why aren't they giving us more information?" she asked Betsy, outraged. "I swear, if Eben were here, *he* would tell us what's really going on."

The fact was that my doctors were doing absolutely everything they could do for me. Phyllis, of course, knew this. But the pain and frustration of the situation were simply wearing away at my loved ones.

On Tuesday, Holley had called Dr. Jay Loeffler, my former partner in developing the stereotactic radiosurgery program at the Brigham & Women's Hospital in Boston. Jay was then the chairman of radiation oncology at Massachusetts General Hospital, and Holley figured he'd be in as good a position as anyone to give her some answers.

As Holley described my situation, Jay assumed she must have been getting the details of my case wrong. What she was describing to him was, he knew, essentially impossible. But once Holley finally had him convinced that I really was in a coma caused by a rare case of *E. coli* bacterial meningitis that no one could explain the origins of, he got started calling infectious disease experts around the country. No one he spoke to had heard of a case like mine. Going over the medical literature back to 1991, he couldn't find a single case of *E. coli* meningitis in an adult who hadn't recently been through a neurosurgical procedure.

From Tuesday on, Jay called at least once a day to get an update from Phyllis or Holley and give them feedback on what his investigations had revealed. Steve Tatter, another good friend and neurosurgeon, likewise provided daily calls offering advice and comfort. But day after day, the only revelation was that my situation was the first of its kind in medical history. Spontaneous *E. coli* bacterial meningitis is rare in adults. Less than 1 in 10 million of the world's population contracts it annually. And, like all varieties of gram-negative bacterial meningitis, it's highly aggressive. So aggressive that of the people it does attack, more than 90 percent of those who initially suffer from a rapid neurologic decline, as I did, die. And that was the mortality rate when I first entered the ER. That dismal 90 percent crept toward 100 percent as the week wore on and my body failed to respond to the antibiotics. The few who survive a case as severe as mine generally require round-the-clock care for the rest of their lives. Officially, my status was "N of 1," a term that refers to medical studies in which a single patient stands for the entire trial. There is simply no one else to whom the doctors could compare my case.

Beginning on Wednesday, Holley brought Bond in for a visit every afternoon after school. But by Friday she was starting to wonder if these visits were doing more harm than good. At times, early in the week, I would move. My body would thrash around wildly. A nurse would rub my head and give me more sedation, and eventually I'd become quiet again. This was confusing and painful for my ten-year-old son to watch. It was bad enough that he was looking at a body that no longer resembled his father, but also seeing that body make mechanical movements that he didn't recognize as mine was particularly challenging. Day by day, I became less the person he'd known, and more an unrecognizable body in a bed: a cruel and alien twin of the father he once knew.

By the end of the week these occasional bursts of motor activity had all but ceased. I needed no more sedation, because movement—even the dead, automatic kind initiated by the most primitive reflex loops of my lower brainstem and spinal cord—had dwindled almost to nil.

More family members and friends were calling, asking if they should come. By Thursday, it had been decided that they shouldn't. There was already too much commotion in my ICU room. The nurses suggested strongly that my brain needed rest—the quieter, the better.

There was also a noticeable change in the tone of these phone calls. They too were shifting subtly from the hopeful to the hopeless. At times, looking around, Holley felt like she had lost me already.

On Thursday afternoon, Michael Sullivan got a knock on his door. It was his secretary at St. John's Episcopal Church.

"The hospital is on the line," she said. "One of the nurses taking care of Eben needs to speak with you. She says it's urgent."

Michael picked up the phone.

"Michael," the nurse told him, "you need to come right away. Eben is dying."

As a pastor, Michael had been in this situation before. Pastors see death and the wreckage it leaves behind almost as often as doctors do. Still, Michael was shocked to hear the actual word "dying" said in reference to me. He called his wife, Page, and asked her to pray: both for me, and for the strength on his part to rise to the occasion. Then he drove through the cold steady rain to the hospital, struggling to see through the tears filling his eyes.

When he got to my room the scene was much the same as it had been the last time he had visited. Phyllis was sitting by my side, taking her shift in the vigil of holding my hand that had been going on without a break since her arrival on Monday night. My chest rose and fell twelve times a minute with the ventilator, and the ICU nurse went quietly about her routine, orbiting among the machines that surrounded my bed and noting their readouts.

Another nurse came in, and Michael asked if she'd been the one who called his assistant.

"No," she replied. "I've been here all morning, and his condition has not changed much from last night. I don't know who called you."

By eleven, Holley, Mom, Phyllis, and Betsy were all in my room. Michael suggested a prayer. Everyone, including the two nurses, joined hands around the bed, and Michael made one more heartfelt plea for my return to health.

"Lord, bring Eben back to us. I know it's in your power."

Still, no one knew who had called Michael. But whoever it was, it's a good thing they did. Because the prayers coming to me from the world below—the world I'd started out from—were finally starting to get through.

# 17.

## N van 1

Donderdag word bevestig dat my *E. coli*-infeksie ’n ander stam is as die ultra-weerstandige stam wat toevallig in Israel voorgekom het in die tyd dat ek daar was. Die feit dat dit nie dieselfde stam is nie, maak my toestand net meer onverklaarbaar. Aan die een kant is dit goeie nuus dat ek nie ’n bakteriële infeksie het wat ’n derde van die land se bevolking kan uitwis nie. Maar wat my toestand betref, is my dokters se vermoedens nou bevestig: My geval is sonder presedent.

My toestand versleg nou vinnig van desperaat tot hopeloos. Die dokters het geen idee hoe ek die siekte opgedoen het of hoe ek uit die koma gebring kan word nie. Een ding weet hulle wel: Die kanse op volkome herstel ná ’n koma van meer as ’n paar dae is uiters skraal. Ons is nou by dag vier.

Die spanning begin nou sy tol eis. Phyllis en Betsy het Dinsdag reeds besluit dat niemand in my teenwoordigheid oor my moontlike sterfte mag praat nie, ingeval ’n deel van my tog bewus kan wees van die gesprek. Vroeg Donderdagoggend vra Jean een van die verpleegsters uit oor my kanse op herstel. Betsy, aan die ander kant van die bed, hoor dit en sê, “Moet *asseblief* nie in hierdie kamer daaroor praat nie.”

Ek en Jean was nog altyd baie na aan mekaar. Ons was net so veel deel van die gesin as ons ouers se biologiese kinders, maar die feit dat ons twee deur ons ouers “gekies” is, soos hulle dit gestel het, het ’n spesiale band tussen ons geskep. Sy het altyd ’n ogie oor my gehou, en haar frustrasie oor hoe magteloos sy in die situasie was, het haar naby breekpunt gebring.

Jean se oë skiet vol trane. “Ek dink ek moet eers bietjie huis toe gaan.” Hulle bespreek die saak en besluit daar is genoeg mense om by my bed te waak, en dat die verpleegpersoneel dit waarskynlik sou verwelkom as daar een minder in die kamer is.

Jean gaan terug na ons huis toe, pak in en ry nog dieselfde middag na haar huis toe in Delaware. Deur weg te gaan gee sy die eerste

duidelike teken van hoe almal in die familie begin voel: magteloos. Daar is min dinge wat meer frustrerend is as om ’n geliefde persoon in ’n komateuse toestand te sien. Jy wil graag help, maar jy kan nie. Jy wil hê die persoon moet sy of haar oë oopmaak, maar dit gebeur nie. Mense probeer soms om dinge vooruit te loop en self die pasiënt se oë oop te maak. Dit kan natuurlik nie werk nie, en dit is ook nadelig vir almal se gemoedstemming. Pasiënte wat in ’n diep koma is, het nie beheer oor hulle oë en pupille nie. As mens so ’n pasiënt se oë oopdwing, mag jy vind dat die oë in verskillende rigtings kyk. Dit is ’n ontstellende gesig, en dit het verskeie kere gedurende dié week tot Holley se ontsteltenis bygedra toe sy my ooglede oopgedruk en die skewe oë gesien het, soos dié van ’n lyk.

Ná Jean se vertrek hoop die spanning verder op. Phyllis begin nou gedrag openbaar wat ek dikwels by familie van pasiënte ervaar het. Sy begin ontevrede raak met my dokters.

“Waarom gee hulle ons nie meer inligting nie?” vra sy met groot verontwaardiging vir Betsy. “Ek is seker as Eben hier was, sou hy vir ons gesê het wat aan die gang is.” Inderwaarheid het my dokters alles vir my gedoen wat hulle kon. Phyllis het dit natuurlik geweet. Maar die pyn en frustrasie het net vir almal te veel geraak.

Dinsdag het Holley dr Jay Loeffler gebel, my voormalige vennoot in die stereotaktiese radiochirurgieprogram by Brigham & Women’s Hospital in Boston. Jay was toe die voorsitter van bestralingsonkologie by Massachusetts General Hospital, en Holley was vol vertroue dat hy in staat sou wees om vir haar ’n paar antwoorde te gee.

Volgens Holley se beskrywing van my situasie het Jay aanvaar dat sy haar misgis oor die feite van die saak. Wat sy beskryf, het hy geweet, is basies onmoontlik. Maar toe Holley hom eindelik oortuig dat ek regtig in ’n koma is, veroorsaak deur ’n uitsonderlike *E. coli* bakteriële meningitis waarvan die oorsprong onbekend is, het hy begin om kenners van aansteeklike siektes regoor die land te bel. Niemand met wie hy gepraat het, het al ooit so ’n geval teëgekom nie. Hy het die mediese literatuur nagegaan tot 1991 en kon geen geval opspoor van *E. coli*-meningitis in ’n volwassene wat nie onlangs ’n neurochirurgiese prosedure ondergaan het nie.

Hy het minstens een maal per dag gebel om te hoor hoe dit gaan en aan Phyllis of Holley terugvoering te gee oor wat hy kon uitvind.

speaking the words. I looked at each of them, deeply, acknowledging the divine miracle of our very existence.

"Don't worry . . . all is well," I repeated, to assuage any doubt. Phyllis told me later that it was as if I were imparting a crucial message from the beyond, that the world is as it should be, that we have nothing to fear. She said she often recalls that moment when she is vexed by some earthly concern—to find comfort in knowing that we are never alone.

As I took stock of the entourage, I seemed to be returning to my earthly existence.

"What," I asked those who were assembled, "are you doing here?"

To which Phyllis replied, "What are *you* doing here?"

# 23.

## Die Laaste Nag, die Eerste Oggend

Voor haar gesprek met dr Wade het Holley vir Bond gevra om buite die deur te wag, omdat sy nie wou hê dat hy moet hoor wat sy gevrees het baie slegte nuus sou wees nie. Bond het dit egter vermoed en by die deur gestaan en af en toe iets gehoor wat dr Wade sê. Genoeg om te besef wat die realiteit van die situasie is. Genoeg om te besef dat sy pa nie weer sou terugkom nie. Nooit nie.

Bond hardloop huilend by my kamer in. Hy soen my voorkop en vryf my skouers. Hy trek my ooglede oop en kyk in my leë, nikssiende oë. "Pappa gaan oukei wees, hoor? Jy gaan oukei wees!" Hy hou aan om dit te herhaal, en glo op sy kinderlike manier dat as hy dit genoeg kere sê, dan sal dit waar word.

Intussen, in die konferensiekamer in die gang af, sit Holley in die niet en staar en probeer dr Wade se woorde verwerk.

Uiteindelik sê sy: "Dan moet ons seker vir Eben by die universiteit bel en sê hy moet terugkom."

Dr Wade dink nie lank hieroor na nie.

"Ja, ek dink dit is die regte ding om te doen."

Holley stap na die konferensiekamer se groot venster wat uitkyk op die helder blou berge van Virginië, haal haar selfoon uit en bel Eben se nommer.

Op daardie oomblik staan Sylvia op uit haar stoel.

"Wag, Holley," sê sy. "Laat ek nog net een keer na hom toe gaan."

Sylvia gaan na die intensiewesorgseenheid en staan langs die bed by Bond, wat nog my hand sit en vryf. Sylvia plaas haar hand op my arm en streel dit saggies. My kop is effens weggedraai, soos dit hele week al was. Die hele week kyk almal nog *na* die kant van my gesig en nie van voor af *in* my gesig nie. Die enigste keer wat my oë oop was, was toe die dokters my ondersoek het en die dilatasie van die pupille in reaksie op lig nagegaan het (een van die eenvoudigste maar mees effektiewe maniere om breinstamfunksie te kontroleer), of toe Holley

of Bond, teen die dokters se instruksies, my ooglede oopgedruk en net twee starende oë gesien het.

Maar terwyl Sylvia en Bond na my uitdrukkinglose gesig staar, onwillig om te aanvaar wat die dokter pas gesê het, gebeur iets.

My oë gaan oop.

Sylvia gil hardop. Sy sou my later vertel die grootste skok, behalwe dat my oë oopgegaan het, was die manier waarop ek onmiddellik begin rondkyk het. Op, af, hier, daar … Dit het haar laat dink, nie aan ’n volwassene wat pas uit ’n koma ontwaak het nie, maar aan ’n baba – ’n pasgeborene wat alles vir die eerste keer sien.

Op ’n manier was sy reg.

Sylvia herstel van haar aanvanklike skok en besef daar is iets wat my pla. Sy hardloop uit die vertrek na waar Holley by die venster met Eben IV staan en praat.

“Holley … Holley!” roep Sylvia. “Hy’s wakker. Wakker! Sê vir Eben sy pa het bygekom.”

Holley staar Sylvia aan. “Eben, ek bel jou netnou terug. Hy … jou pa … het sy bewussyn herwin …”

Holley begin loop en dan hardloop na my saal, met dr Wade kort op haar hakke. Ek lê en rondrol op die bed, nie onwillekeurig nie, maar omdat ek by my bewussyn is en iets my pla. Dr Wade verstaan onmiddellik wat die probleem is: Die asemhalingsbuis is nog in my keel. Die buis wat ek nie meer nodig het nie, omdat my brein, en die res van my liggaam, weer aan die gang is. Hy knip die kleefband wat die buis vashou los, en trek die buis versigtig uit.

Ek stik effens, asem die eerste selfstandige long vol lug binne sewe dae in en praat ook vir die eerste keer in sewe dae:

“Dankie.”

Phyllis dink nog aan die reënboog wat sy buite gesien het toe hulle uit die hysbak kom. Sy stoot Ma in ’n rolstoel. Hulle kom die kamer binne en Phyllis val byna agteroor in ongeloof. Ek sit regop in my bed en kyk haar aan. Betsy spring op en af. Sy omhels Phyllis. Hulle is albei in trane. Phyllis kom nader en kyk diep in my oë.

Ek kyk na haar en dan na die ander. Al my liefdevolle familielede en versorgers is nog stom van verbasing oor die onverklaarbare ommekeer, maar ek het ’n vredige en vreugdevolle uitdrukking.

“Alles is reg,” sê ek, en straal die salige boodskap uit terwyl ek die

woorde uitspreek. Ek kyk elkeen diep in die oë, ter erkenning van die wonderlike werklikheid van ons bestaan.

"Toe maar … alles is reg," herhaal ek, om enige twyfel uit die weg te ruim. Phyllis het later vertel dit was asof ek 'n belangrike boodskap van die oorkant af oordra, dat alles reg is in die wêreld, dat ons niks hoef te vrees nie. Sy het gesê sy dink dikwels aan daardie oomblik as daar iets nietigs is wat haar pla – en kry troos uit die gedagte dat ons nooit alleen is nie.

Terwyl ek almal aankyk wat daar om my bed staan, is dit asof ek begin terugkeer na my aardse bestaan.

Ek vra die groepie wat daar bymekaar is: "Wat maak julle almal hier?"

En Phyllis se antwoord is: "Wat maak *jy* hier?"

# 24.

## *The Return*

Bond had envisioned his same old dad would wake up, take a look around, and just need a little catching up on what had happened before resuming my role as the father he'd always known.

He soon discovered, however, that it wasn't going to be quite that easy. Dr. Wade cautioned Bond about two things: First, he shouldn't count on my remembering anything I was saying as I emerged from the coma. He explained that the process of memory takes enormous brain power, and that my brain wasn't sufficiently recovered to be performing at that sophisticated level. Second, he shouldn't worry much about what I said during these early days, because a lot of it was going to sound pretty crazy.

He proved right on both counts.

That first morning back, Bond proudly showed me the drawing he and Eben IV had made of my white blood cells attacking the *E. coli* bacteria.

"Wow, wonderful," I said.

Bond glowed with pride and excitement.

Then I continued: "What are the conditions like outside? What does the computer readout say? You need to move, I'm getting ready to jump!"

Bond's face fell. Needless to say, this was not the full return he had been hoping for.

I was having wild delusions, reliving some of the most exciting times of my life, in the most vivid fashion.

In my mind, I was on jump run, ready to skydive out of a DC3 three miles above the earth . . . going to be the last man out, my favorite position. It was the maximal flying of my body.

Bursting into brilliant sunshine outside the airplane door, I immediately assumed a head dive with my arms tucked behind me (in my mind), feeling the familiar buffeting as I fell beneath the prop blast, watching from upside down as the belly of the enormous silvery plane started to shoot skyward, its huge propellers whirling in slow motion, earth and clouds below mirrored on its underbelly. I was musing over the odd sight of flaps and wheels down (as if landing)

while still miles above the ground (all to slow down and minimize wind shock to the exiting jumpers).

I tucked my arms in extra tight in a head-down dive to accelerate briskly to over 220 miles per hour, nothing more than my speckled blue helmet and shoulders against thin upper air to resist the tug of the huge planet below, moving more than the length of a football field every second, the wind roaring by furiously at thrice hurricane speed, louder than anything—ever.

Passing between the tops of two enormous puffy white clouds, I rocketed into the clear chasm between them, green earth and sparkling deep blue sea far below, in my wild, thrilling rush down to join my friends, just barely visible, in the colorful snowflake formation, growing larger every second as other jumpers joined in, far, far below . . .

I was flipping back and forth between being present there in the ICU and being out of my mind in the adrenaline-soaked delusions of a gorgeous skydive.

I was between nutty—and getting it.

For two days I blabbered about skydiving, airplanes, and the Internet to all who would listen. As my physical brain gradually recovered its bearings, I entered a strange and exhausting paranoid universe. I became obsessed with an ugly background of "Internet messages" that would show up whenever I closed my eyes, and that sometimes appeared on the ceiling when they were open. When I shut my eyes I heard grinding, monotonous, anti-melodious chanting sounds that usually went away when I opened them again. I kept putting my finger in the air, pointing just like ET, trying to guide the Internet ticker flowing past me, in Russian, Chinese.

In short, I was a little crazy.

It was all a little like the Realm of the Earthworm's-Eye View, only more nightmarish, because what I heard and saw was laced with the trappings of my human past (I recognized my family members, even when, as in Holley's case, I didn't remember their names).

But at the same time it completely lacked the astonishing clarity and vibrant richness—the ultra-reality—of the Gateway and the Core. I was most definitely back in my brain.

Despite that initial moment of seemingly full lucidity when my eyes first opened, I soon once again had no memory of my human life before coma. My only memory was of where I had just been: the rough, ugly Realm of the Earthworm's-Eye View, the idyllic Gateway,

and the awesome heavenly Core. My mind—my real self—was squeezing its way back into the all too tight and limiting suit of physical existence, with its spatiotemporal bounds, its linear thought, and its limitation to verbal communication. Things that up until a week ago I'd thought were the only mode of existence around, but which now showed themselves as extraordinarily cumbersome limitations.

Physical life is characterized by defensiveness, whereas spiritual life is just the opposite. This is the only explanation I could come up with to explain why my reentry had such a strong paranoid aspect to it. For a stretch of time I became convinced that Holley (whose name I still didn't know but whom I somehow recognized as my wife) and my physicians were trying to kill me. I had further dreams and fantasies about flight and skydiving—some of them extremely long and involved. In the longest, most intense, and almost ridiculously detailed of these, I found myself in a South Florida cancer clinic featuring outdoor escalators where I was pursued by Holley, two South Florida police officers, and a pair of Asian ninja photographers on cable pulleys.

I was in fact going through something called "ICU psychosis." It's normal, even expected, for patients whose brains are coming back online after being inactive for a long period. I'd seen it many a time, but never from the inside. And from the inside it was very, very different indeed.

The most interesting thing about this session of nightmares and paranoid fantasies, in retrospect, is that all of it was indeed that: a fantasy. Portions of it—in particular the extended South Florida ninja nightmare—were extremely intense, and even outright terrifying while happening. But in retrospect—indeed, almost immediately after this period ended—it all became clearly recognizable as what it was: something cooked up by my very beleaguered brain as it was trying to recover its bearings. Some of the dreams I had during this period were stunningly and frighteningly vivid. But in the end they served only to underline how very, very dissimilar my dream state had been compared with the ultra-reality deep in coma.

As for the rockets, airplanes, and skydiving themes that I imagined so consistently, they were, I later realized, quite accurate from a symbolic point of view. Because the fact was that I *was* making a dangerous reentry from a place far away, to the abandoned but now once again functional space station of my brain. One could hardly ask

for a better earthly analogy for what happened to me during my week out of body than a rocket launch.

# 24.

# Terugkeer

Bond het gedink dat die pa wat hy geken het sou wakker word, bietjie rondkyk, net ’n bietjie sou moes inhaal by al die gebeure van die voorafgaande week en dan weer die rol van sy pa sou hervat.

Hy kom egter gou agter dat dit nie so maklik sal gaan nie. Dr Wade waarsku Bond oor twee dinge: Hy moet nie daarop reken dat ek enigiets sal onthou wat ek gesê het toe ek uit die koma ontwaak het nie. Hy verduidelik dat die geheueproses geweldig baie breinkrag verg en dat my brein nog nie voldoende herstel het om op so ’n gevorderde vlak te funksioneer nie. Hy moet hom ook nie veel steur aan wat ek in daardie eerste dae kwytraak nie, want baie daarvan sou taamlik vreemd klink. Hy was reg.

Die eerste oggend ná my terugkeer wys Bond ewe trots vir my sy en Eben IV se tekening van my witbloedselle wat die *E. coli*-bakterieë aanval.

“Sjoe, dis wonderlik,” is my kommentaar.

Bond straal trots en ingenome.

Toe gaan ek voort: “Wat is die toestande buite? Wat sê die rekenaarverslag? Jy moet gou maak, ek is reg om te spring!”

Bond kyk my vol verbasing en teleurstelling aan. Dit is nie die volle herstel wat hy verwag het nie.

Ek was besig om wilde gedagtevlugte te kry en intens opwindende ervarings uit my verlede te herleef. In my gedagtes staan ek gereed om drie myl bokant die aarde uit ’n DC3 te spring …. Ek is die laaste ou uit, my gunsteling-posisie. Dit is die naaste wat my liggaam aan vlieg kan kom.

Ek spring uit, in die helder sonskyn, en gaan onmiddellik oor tot ’n kopduik, my arms agter my rug (in my gedagtes), en voel die bekende geskud terwyl ek onder die skroef se lugslag deurval, en onderstebo kyk hoe die silwer vliegtuig in die lug opskiet terwyl die reuseskroewe stadig draai, met die aarde en wolke wat aan sy onderkant weerspieël

word. Ek verwonder my aan die vreemde gesig van oop klappe en wiele (asof gereed vir landing) myle bokant die grond (om die windskok vir die valskermspringers te verminder).

Ek druk my arms styf teen my lyf en duik kop eerste, terwyl ek teen 220 myl per uur versnel, met net my gespikkelde blou valhelm en my skouers wat teen die dun lug en die aantrekkingskrag van die reuseplaneet daar onder weerstand bied, en elke sekonde die volle afstand van ’n voetbalveld aflê. Die wind dreun teen drie maal die spoed van ’n orkaan, harder as enigiets – ooit.

In my wilde, verruklike vaart skiet ek tussen die toppe van twee reuse-kumuluswolke deur, die groen aarde en skitterende diep blou see daar ver onder, om aan te sluit by my vriende in die kleurvolle sneuvlokkie-formasie wat elke sekonde aangroei met springers wat bykom.

So glip ek heen en weer tussen die hede in die intensiewesorgeenheid en my gedagtevlug oor die verruklike adrenalien-aangevuurde sensasie van ’n valskermsprong.

Ek is die een oomblik buite my verstand en die volgende weer terug.

Twee dae lank babbel ek oor valskermspronge, vliegtuie en die Internet, en vertel vir almal wat wil luister. Terwyl my brein geleidelik weer tot verhaal kom, betree ek ’n vreemde en ontstellende paranoïese wêreld. Ek raak behep met ’n aaklige agtergrond van “Internet”-boodskappe wat verskyn wanneer ek my oë sluit, en soms op die plafon verskyn as ek my oë oopmaak. As ek my oë toemaak, hoor ek eentonige, onmelodieuse dreunklanke wat gewoonlik weer weggaan sodra ek my oë oopmaak. Ek hou my vinger in die lug, soos ET, en reguleer die Internet-invoer wat voor my oë verbyrol – in Russies en Chinees.

Ek is gewoon nie by my volle verstand nie.

Dit is alles ’n bietjie soos die Ryk van die Erdwurmperspektief, maar meer soos ’n nagmerrie, omdat daar elemente uit my aardse geheue is. Ek herken my familielede, selfs al kon ek nie hulle name onthou nie – nie eens Holley s’n nie. Terselfdertyd het die gedagtevlugte nie die verbysterende helderheid en superrealiteit van die Poort en Kern nie. Ek is sonder twyfel weer terug in my brein.

Ondanks daardie eerste helder oomblik nadat ek my oë oopgemaak

het en oënskynlik heeltemal by my positiewe was, het ek gou geen herinnering van my lewe voor die koma nie. My enigste herinnering is van waar ek pas vandaan gekom het: die weersinwekkende Ryk van die Erdwurmperspektief, die idilliese Poort en die ontsagwekkende hemelse Kern. My gees – my ware self – probeer nou weer inpas in die dwangbuis van my liggaamlike bestaan, met sy tydruimtelike grense, lineêre denkwyse en ingeperktheid van verbale kommunikasie. Dinge wat ek tot 'n week gelede as die enigste bestaansvorm beskou het, maar wat nou uiters lastige beperkings is.

Liggaamlike bestaan word deur geslotenheid gekenmerk, terwyl geestelike bestaan net die teenoorgestelde is. Dit is die enigste manier wat ek kan verklaar waarom my terugkeer so 'n paranoïese element gehad het. 'n Tyd lank was ek oortuig dat my dokters en Holley (wie se naam ek steeds nie kon onthou nie, hoewel ek haar soms as my vrou herken het) my probeer doodmaak. Ek het nog baie drome en gedagtevlugte oor vlieg en valskermspring gehad, waarvan sommige uiters ingewikkeld en uitgerek was. In die langste en mees intense een, wat ek in die fynste en in taamlik belaglike besonderhede ervaar het, was ek in 'n kankerkliniek in Suid-Florida met buitenshuise roltrappe waar Holley, twee polisieoffisiere en twee ninja-fotograwe op wiele my agtervolg.

Wat ek besig was om deur te maak, staan bekend as "intensiewesorgpsigose". Dit is normaal en kom dikwels voor by pasiënte wie se breinfunksie lank onaktief was. As dokter het ek dit self dikwels gesien, maar nog nooit van binne ervaar nie. En van binne was dit iets heel anders.

Die interessantste aspek van hierdie nagmerrie-fase was juis dat dit net verbeeldingsvlugte was. Dele daarvan was baie intens en selfs vreesaanjaend – soos die uitgebreide ninja-nagmerrie. Maar terugskouend – onmiddellik ná afloop van hierdie fase – het ek dit herken as iets wat tydens die herstelperiode deur my brein voortgebring is. Sommige van die drome wat ek in hierdie tyd gehad het, was uiters helder. Maar op die ou einde het dit maar net die verskil tussen die droomfase en die intense werklikheid van die diep koma beklemtoon.

Later het ek besef dat die vuurpyle, vliegtuie en valskermspronge wat so dikwels in hierdie verbeeldingsvlugte voorgekom het, uit 'n

simboliese oogpunt eintlik heel akkurate temas was. Ek het inderwaarheid ’n gevaarlike terugreis van ’n afgeleë plek onderneem, terug na die verlate maar nou weer funksionele ruimtestasie van my brein. Mens kan skaars ’n beter analogie bedink vir wat met my gebeur het tydens my week buite my liggaam as die lansering van ’n vuurpyl.

# 25.

## *Not There Yet*

Bond wasn't the only one having difficulty accepting the decidedly kooky person I was during those first days back. The day after I recovered consciousness—Monday—Phyllis called Eben IV on his computer using Skype.

"Eben, here's your dad," she said, turning the video camera toward me.

"Hi, Dad! How's it going?" he said cheerfully.

For a minute I just grinned and stared at the computer screen. When I finally spoke, Eben was crushed. I was painfully slow in my speech, and the words themselves made little sense. Eben later told me, "You sounded like a zombie—like someone on a bad acid trip." Unfortunately, he had not been forewarned about the possibility of an ICU psychosis.

Gradually my paranoia abated, and my thinking and conversation became more lucid. Two days after my awakening, I was transferred to the Neuroscience Step-down Unit. The nurses there gave Phyllis and Betsy cots so that they could sleep next to me. I trusted no one but the two of them—they made me feel safe, tethered to my new reality.

The only problem was that I didn't sleep. I kept them up all night, going on about the Internet, space stations, Russian double agents, and all manner of related nonsense. Phyllis tried to convince the nurses that I had a cough, hoping a little cough syrup would bring on an hour or so of uninterrupted sleep. I was like a newborn who did not adhere to a sleep schedule.

In my quieter moments, Phyllis and Betsy helped pull me slowly back to earth. They recalled all kinds of stories from our childhood, and though by and large I listened as if I were hearing them for the first time, I was fascinated all the same. The more they talked, the more something important began to glimmer inside me—the realization that I had, in fact, been there for these events myself.

Very quickly, both sisters told me later, the brother they had known became visible again, through the thick fog of paranoid chatter.

"It was amazing," Betsy later told me. "You were just coming out of

coma, you weren't at all fully aware of where you were or what was going on, you talked about all kinds of crazy stuff half the time, and yet your sense of humor was just fine. It was obviously *you*. You were back!"

"One of the first things you did was crack a joke about feeding yourself," Phyllis later confided. "We were prepared to have fed you spoonful by spoonful for as long as it took. But you'd have none of it. You were determined to get that orange Jell-O into your mouth on your own."

As the temporarily stunned engines of my brain kicked back in ever further, I would watch myself say or do things and marvel: where did *that* come from? Early on, a Lynchburg friend named Jackie came by to visit. Holley and I had known Jackie and her husband, Ron, well, having bought our house from them. Without my willing them to do so, my deeply ingrained southern social graces kicked in. Seeing Jackie, I immediately asked, "How's Ron?"

After a few more days, I started having occasional genuinely lucid conversations with my visitors, and again it was fascinating to see how much of these connections were automatic and did not require much effort on my part. Like a jet on autopilot, my brain somehow negotiated these increasingly familiar landscapes of human experience. I was getting a firsthand demonstration of a truth that I'd known very well as a neurosurgeon: the brain is a truly marvelous mechanism.

Of course, the unspoken question on everybody's mind (including mine in my more lucid moments) was: How well would I get? Was I really returning in full, or had the *E. coli* done at least some of the damage all the doctors had been sure it would do? This daily waiting tore at everyone, especially Holley, who feared that all of a sudden the miraculous progress would stop, and she would be left with only a portion of the "me" she had known.

Yet day by day, ever more of that "me" returned. Language. Memories. Recognition. A certain mischievous streak I've always been known for returned as well. And while they were pleased to see my sense of humor back, my two sisters weren't always thrilled with how I chose to use it. Monday afternoon, Phyllis touched my forehead and I recoiled.

"Ouch," I screamed. "That hurts!"

Then, after enjoying everybody's horrified expressions, I said, "Just kidding."

Everyone was surprised by the speed of my recovery—except for me. I—as of yet—had no real clue how close to death I had actually been. As, one by one, friends and family headed back to their lives, I wished them well and remained blissfully ignorant of the tragedy that had been so narrowly averted. I was so ebullient that one of the neurologists who evaluated me for rehab placement insisted that I was "too euphoric," and that I was probably suffering from brain damage. This doctor, like me, was a regular bow-tie wearer, and I returned the favor of his diagnosis by telling my sisters, after he had left, that he was "strangely flat of affect for a bow-tie aficionado."

Even then, I knew something that more and more of the people around me would come to accept as well. Doctors' views or no doctors' views, I wasn't sick, or brain-damaged. I was completely well.

In fact—though at this point only I knew this—I was completely and truly "well" for the first time in my entire life.

# 25.

# Waarlik Gesond

Dit was nie net vir Bond moeilik om gewoond te raak aan my eienaardige gedrag gedurende die eerste paar dae ná my terugkeer nie. Maandag, die dag nadat ek my bewussyn herwin het, bel Phyllis vir Eben IV per Skype op sy rekenaar.

“Eben, hier is jou pa,” sê sy en draai die videokamera na my toe.

“Hallo, Pa, hoe gaan dit?” vra hy opgewek.

’n Rukkie lank sit ek net en glimlag en staar na die rekenaarskerm. Toe ek eindelik praat, is Eben verpletter. Ek praat pynlik stadig en die woorde maak skaars sin. Eben het my later vertel: “Jy het soos ’n zombie geklink – soos iemand vol dwelms.” Ongelukkig het niemand hom gewaarsku oor die moontlikheid van intensiewesorg-psigose nie.

Geleidelik neem my paranoia af, en my gedagtegang en gesprekke raak meer sinvol. Twee dae nadat ek bygekom het, word ek na die neurowetenskaphersteleenheid oorgeplaas. Die personeel gee vir Phyllis en Betsy opslaanbedjies sodat hulle langs my kan slaap. Ek vertrou niemand behalwe hulle nie – hulle laat my veilig voel, gee my vastigheid in die nuwe werklikheid.

Die enigste probleem is dat ek nie wil slaap nie. Ek hou hulle heelnag wakker met praatjies oor die Internet, ruimtestasies, Russiese spioene en allerhande onsin. Phyllis probeer naderhand om hoesstroop by die personeel te kry, in die hoop dat ’n bietjie hoesstroop my ’n uur of wat sou laat slaap. Ek is soos ’n pasgebore baba wat nie in ’n slaaproetine kan kom nie.

In my rustiger oomblikke kry Phyllis en Betsy dit reg om my geleidelik weer aan die aarde te anker. Hulle vertel staaltjies uit ons jeug, en hoewel ek luister asof ek dit die eerste keer hoor, prikkel dit tog my geheue. Hoe meer hulle vertel, hoe meer begin ’n belangrike besef by my posvat – dat ek self deel was van hierdie gebeure. My susters kom agter dat die broer wat hulle geken het stadig maar seker deur die waansinnige gebabbel begin deurskemer.

"Dit was so merkwaardig," het Betsy my later vertel. "Jy was besig om uit die koma te ontwaak, jy was nie heeltemal bewus van waar jy is of wat aan die gang is nie, jy het die meeste van die tyd deurmekaar gepraat, maar tog was jou sin vir humor daar. Dit was onmiskenbaar *jy*. Jy was terug!"

"Een van jou eerste grappies was oor die voerdery," het Phyllis dit beaam. "Ons was bereid om jou so lank as wat dit nodig was lepel vir lepel te voer. Maar jy wou niks weet nie. Jy was vasberade om self daardie lepel vol jellie by jou mond te kry."

Terwyl my breinfunksies stadigaan weer in rat kom, is ek dikwels self verbaas oor dinge wat ek sê of doen. Jackie, 'n vriendin uit Lynchburg, kom my besoek. Ek en Holley het haar en haar man Ron leer ken toe ons ons huis by hulle gekoop het. Sonder dat ek doelbewus daaraan dink, gaan my gekondisioneerde goeie maniere tot aksie oor. Toe ek Jackie sien, vra ek onmiddellik: "Hoe gaan dit met Ron?"

Ná 'n paar dae begin ek om meer sinvolle gesprekke met my besoekers te voer en dit is interessant dat baie van hierdie interaksies outomaties plaasvind, en nie veel moeite van my verg nie. Soos 'n straalvliegtuig met 'n stuuroutomaat begin my brein op die een of ander manier hierdie al hoe meer bekende lewensterreine deurreis. Ek leer nou uit eie ondervinding wat ek dikwels as neurochirurg waargeneem het: Die brein is 'n merkwaardige orgaan.

Die onuitgesproke vraag in almal se gedagtes (ook in myne, in my helder oomblikke) is: Hoe volledig sal ek herstel? Sal ek niks oorhou van my siekte nie, of het die *E. coli* tog skade aangerig, soos al die dokters verwag het sou gebeur? Hierdie onsekerheid eis sy tol, veral by Holley, wat gedurig vrees dat my wonderbaarlike vordering skielik sal ophou en sy met net 'n deel van die man wat sy geken het, sou oorbly.

Tog keer daar elke dag steeds meer van daardie man terug. Taal. Herinneringe. Herkenning. 'n Sekere ondeunde streep waarvoor ek bekend was. Hoewel hulle bly is om weer my humorsin te sien terugkeer, is my twee susters nie altyd ingenome met hoe ek dit bewys nie. Maandagmiddag raak Phyllis my voorkop aan, en ek deins terug.

"Eina," skree ek. "Dis seer!"

Toe, met almal se verskrikte gesigte om my, sê ek: "Toe maar, ek

terg net!”

Almal is verbaas oor hoe vinnig ek herstel – behalwe ek. Ek het nog geen besef van hoe naby ek eintlik aan die dood was nie. Een vir een hervat familie en vriende hulle lewe, en ek groet hulle, salig onbewus van die tragedie wat ons net-net vrygespring het. Ek is so opgeruimd dat een van die neuroloë wat my toestand evalueer, van mening is dat ek “te eufories” is, en waarskynlik breinskade opgedoen het. Soos ek, was hierdie dokter lief om ’n strikdas te dra. My kommentaar teenoor my susters nadat hy vertrek het, is dat hy “verbasend affektief afgestomp is vir ’n strikdas-aficionado”.

Toe reeds het ek iets geweet wat al hoe meer mense om my uiteindelik sou besef. Ongeag wat enige dokter se mening was, ek het niks makeer nie en het geen breinskade gehad nie. Ek was heeltemal gesond.

Trouens – hoewel ek die enigste was wat dit nog geweet het – ek was die eerste keer in my hele lewe heeltemal en waarlik gesond.

# 26.

## *Spreading the News*

"Truly well"—even if I did still have some work to do as far as the hardware side of things went. A few days after moving to outpatient rehab, I called Eben IV at school. He mentioned that he was working on a paper in one of his neuroscience courses. I volunteered to help but soon regretted doing so. It was much harder for me to focus on the subject than I had expected, and terminology I thought I had fully back suddenly refused to come to my mind. I realized with a shock just how far I still had to go.

But bit by bit that part came back, too. I'd wake up one day and find myself in possession of whole continents of scientific and medical knowledge that the day before I had been without. It was one of the strangest aspects of my experience: opening my eyes in the morning with even more of the nuts and bolts of a whole lifetime of education and experience at work again.

While my neuroscientist's knowledge crept back slowly and timidly, my memories of what had happened during that week out of my body loomed in my memory with astonishing boldness and clarity. What had happened outside the earthly realm had everything to do with the wild happiness I'd awakened with, and the bliss that continued to stick with me. I was deliriously happy because I was back with the people I loved. But I was also happy because—to state the matter as plainly as I can—I understood for the first time who I really was, and what kind of a world we inhabit.

I was wildly—and naïvely—eager to share these experiences, especially with my fellow doctors. After all, what I'd undergone altered my long-held beliefs of what the brain is, what consciousness is, even what life itself means—and doesn't mean. Who wouldn't be anxious to hear of my discoveries?

Quite a few people, as it turned out. Most especially, people with medical degrees.

Make no mistake, my doctors were very happy for me. "That's wonderful, Eben," they would say, echoing my response to countless patients of my own who, in the past, had tried to tell me about otherworldly experiences they'd undergone during surgery. "You were

very sick. Your brain was soaking in pus. We can't believe you're even here to talk about it. You know yourself what the brain can come up with when it's that far gone."

In short, they couldn't wrap their minds around what I was so desperately trying to share.

But then, how could I blame them? After all, I certainly wouldn't have understood it either—*before*.

# 26.

# Goeie Nuus

"Waarlik gesond" – selfs al is daar nog werk om te doen om al die sisteme weer in werking te kry. 'n Paar dae nadat ek na buitepasiënte-rehabilitasie oorgeplaas is, bel ek Eben IV by die universiteit. Hy noem dat hy 'n werkstuk vir neurowetenskap moet doen. Ek bied aan om te help, maar besef gou dit was 'n fout. Dit is baie moeiliker om op die onderwerp te konsentreer as wat ek verwag het, en terminologie wat ek gedink het weer tot my beskikking is, is skielik uit my gedagtes. Met 'n skok besef ek hoe ver die pad is wat ek nog moet loop.

Maar bietjie vir bietjie kom daardie deel ook terug. Ek sal op 'n dag wakker word en besef ek onthou groot stukke wetenskaplike en mediese kennis wat ek die vorige dag nie gehad het nie. Dit is een van die vreemdste aspekte van my ondervinding: om in die oggend my oë oop te maak en bewus te raak daarvan dat nog stukkies van die legkaart van 'n hele lewe se leerproses en ondervinding teruggeplaas is.

Hoewel my wetenskaplike kennis stadig maar seker terugkeer het, was my herinneringe van wat gedurende daardie week buite my liggaam gebeur het verbasend duidelik en helder. Wat buite die aardse bestaan gebeur het, was die bron van my uitgelate blydskap en die salige gevoel wat my bygebly het. Ek was dolgelukkig omdat ek weer by my geliefdes was. Maar ek was ook gelukkig omdat – om dit so eenvoudig moontlik te stel – ek vir die eerste keer verstaan het wie ek werklik is en watter soort wêreld ons bewoon.

Ek was uitermate gretig om hierdie ervarings met ander te deel, veral met my kollegas, hoewel dit miskien naïef was van my. Alles wat ek meegemaak het, het my vorige opvattings van wat die brein is, wat bewussyn is, wat die lewe self is, verander. Wie sou nie belangstel om van my ontdekkings te hoor nie?

Heelwat mense, het dit uiteindelik geblyk. Veral mense met mediese

kwalifikasies.

Dit beteken nie dat my dokters nie bly was oor my herstel nie. “Dit is wonderlik, Eben,” was die antwoord gewoonlik, net soos ek in die verlede gereageer het op die verhale van pasiënte wat tydens chirurgie soortgelyke ervarings gehad het. “Jy was baie siek. Jou brein was geïnfekteer. Ons kan skaars glo dat jy dit oorleef het. Jy weet self waarmee die brein alles vorendag kan kom in so ’n toestand.”

Hulle kon nie verstaan wat ek so graag met hulle wou deel nie.

En hoe kon ek hulle kwalik neem? Ek sou dit self nie verstaan het nie – nie vantevore nie.

# 27.

## *Homecoming*

I came home on November 25, 2008, two days before Thanksgiving, to a home full of gratitude. Eben IV drove overnight to surprise me the following morning. The last time he'd been with me I'd been in full coma, and he was still processing the fact that I was alive at all. He was so excited that he got a speeding ticket coming through Nelson County just north of Lynchburg.

I'd been up for hours, sitting in my easy chair by the fire in our cozy wood-paneled study, just thinking about everything I'd been through. Eben walked through the door just after 6 A.M. I stood up and gave him a long hug. He was stunned. The last time he'd seen me on Skype in the hospital, I'd been barely able to form a sentence. Now—other than still being on the thin side and having an IV line in my arm—I had returned to my favorite role in life—being Eben and Bond's dad.

Well, almost the same. Eben *was* aware of something else that was different about me, too. Later, Eben would say that when he first saw me that day, he was immediately taken with how "present" I was.

"You were so clear, so focused," he said. "It was as if there was a kind of light shining within you."

I wasted no time in sharing my thoughts.

"I am so eager to read all I can about this," I told him. "It was all so real, Eben, almost *too* real to be real, if that makes any sense. I want to write about it for other neuroscientists. And I want to read up on NDEs and what other people have experienced. I can't believe I never took any of it seriously, never listened to what my own patients told me. I was never curious enough to even look into any of the literature."

Eben didn't say anything, at first, but it was clear he was thinking about how to best advise his dad. He sat down across from me, and he urged me to see what should have been obvious.

"I believe you, Dad," he said. "But think about it. If you want this to be of value to others, the last thing you should do is read what other people have said."

"So what should I do?" I asked.

"Write it down. Write it all down—all your memories, as accurately as you can remember them. But don't read any books or articles about other peoples' near-death experiences, or physics, or cosmology. Not until you've written down what happened to you. Don't talk to Mom or anyone else about what happened while you were in coma, either—at least to the degree that you can steer clear of it. You can do that all you want later, right? Think how you always used to tell me that observation comes first, *then* interpretation. If you want what happened to you to be scientifically valuable, you need to record it as purely and accurately as you can *before* you start making any comparisons with what has happened to others."

It was, perhaps, the most sage advice anyone's ever given me—and I followed it. Eben was also quite right that what I deeply wanted, more than anything else, was to use my experiences to, hopefully, help others. The more my scientific mind returned, the more clearly I saw how radically what I'd learned in decades of schooling and medical practice conflicted with what I'd experienced, the more I understood that the mind and the personality (as some would call it, our soul or spirit) continue to exist beyond the body. I had to tell my story to the world.

For the next six weeks or so, most days went the same. I'd wake up around 2 or 2:30 A.M., feeling so ecstatic and energized by simply being alive that I would bound out of bed. I'd light a fire in the den, sit down in my old leather chair, and write. I tried to recall every detail of my journeys in and out of the Core, and what I had felt as I learned its many life-changing lessons.

Though *tried* isn't really the right word. Crisp and clear, the memories were right there, right where I had left them.

# 27.

## Tuiskoms

Ek het op 25 November 2008 huis toe gegaan, twee dae voor Thanksgiving-dag, en daar was baie danksegging in ons gesin. Eben IV het deur die nag gery om my te verras. Die laaste keer dat hy by my was, was ek heeltemal in ’n koma, en hy moes nog gewoond raak aan die idee dat ek lewe. Hy was so opgewonde dat hy ’n spoedkaartjie gekry het in Nelson County, net noord van Lynchburg.

Ek was al wakker en het in ons gesellige studeerkamer in my leunstoel by die vuur sit en dink aan alles wat ek deurgemaak het, toe hy net na 6 vm instap. Toe ek hom sien, staan ek op en hou hom styf vas. Hy is stomgeslaan. Die laaste keer dat hy my in die hospitaal op Skype gesien het, kon ek skaars ’n sin praat. Nou is ek weer terug op my ou plek – weliswaar ’n bietjie maerder en met ’n IV-kateter in my arm – en weer dieselfde pa wat hy geken het.

Nou ja, byna dieselfde. Eben het aangevoel daar is iets anders omtrent my. Toe hy my later probeer beskryf het, het hy gesê ek was “volledig daar”. “Pa was so helder, so gefokus,” het hy gesê. “Dit was asof daar ’n soort lig van binne geskyn het.”

Ek vertel dadelik vir hom alles.

“Ek wil graag soveel as moontlik verder hieroor lees. Dit was alles so werklik, Eben, byna te werklik om waar te wees, as jy verstaan wat ek bedoel. Ek wil hieroor skryf, sodat ander neurowetenskaplikes dit kan lees. En ek wil oor NDE lees en meer agterkom oor wat ander mense ervaar het. Ek kan nie glo dat ek dit nie voorheen ernstig opgeneem het, toe my pasiënte daaroor gepraat het nie. Ek was nooit geïnteresseerd genoeg om die beskikbare literatuur te lees nie.”

Eben antwoord my nie dadelik nie, maar dit is duidelik dat hy besig is om daaroor na te dink. Hy gaan oorkant my sit en spel vir my die voor die hand liggende waarheid uit.

“Pa, ek glo jou. Maar dink bietjie mooi. As jy wil hê dit moet vir ander mense iets beteken, is die laaste ding wat jy moet doen om te

lees wat ander mense gesê het."

"Wat moet ek dan doen?"

"Skryf dit neer. Skryf dit eers alles neer – al jou herinneringe, so akkuraat as wat jy kan onthou. Moet niks anders lees nie, boeke of artikels oor ander mense se NDE's, of fisika of kosmologie nie. Nie voor jy eers alles neergeskryf het wat met jou gebeur het nie. Moet ook nie vir Mamma of vir enigiemand anders vra wat gebeur het terwyl jy in die koma was nie – ten minste, so ver as moontlik. Jy kan dit alles na die tyd doen. Onthou, jy het altyd vir my gesê, eers observasie en *dan* interpretasie. As jy wil hê jou ervaring moet wetenskaplik betekenisvol wees, moet jy dit so suiwer en akkuraat as moontlik aanteken voordat jy begin vergelykings tref met ander se ervarings."

Dit was die wysste raad wat iemand al ooit vir my gegee het, en ek het dit gevolg. Eben was ook heeltemal reg dat wat ek die graagste wou hê, meer as enigiets anders, was om my ondervinding te gebruik om ander te help, indien moontlik. Hoe meer ek my wetenskaplike denke ingespan het, hoe duideliker het ek besef hoe groot die gaping is tussen wat ek jare lank op skool en universiteit geleer het en wat ek ervaar het. En hoe beter het ek verstaan dat ons denke en persoonlikheid – die gees – bly voortbestaan buite die liggaam. Ek moes my verhaal aan die wêreld vertel.

Die volgende sowat ses weke verloop my dae min of meer dieselfde. Ek word om en by 2 of 2:30 vm wakker en voel so ekstaties en energiek, net om te weet ek lewe, dat ek uit die bed spring. Ek maak vuur in die studeerkamer, gaan sit in my ou leerstoel en skryf. Ek probeer om elke besonderheid van my reise na en van die Kern te onthou en hoe ek gevoel het terwyl ek die talle ingrypende lesse daar geleer het.

Maar *probeer* is nie juis die regte woord nie. Helder en duidelik – die herinneringe was daar, ek kon dit net oproep.

# 28.

## *The Ultra-Real*

*There are two ways to be fooled. One is to believe what isn't true; the other is to refuse to believe what is true.*

—SØREN KIERKEGAARD (1813–1855)

In all this writing, one word seemed to come up again and again.

*Real.*

Never, before my coma, had I realized just how deceptive a word can be. The way I had been taught to think about it, both in medical school and in that school of common sense called life, is that something is either real (a car accident, a football game, a sandwich on the table in front of you) or it's not. In my years as a neurosurgeon, I'd seen plenty of people undergo hallucinations. I thought I knew just how terrifying unreal phenomena could be to those experiencing them. And during my few days of ICU psychosis, I'd had a chance to sample some impressively realistic nightmares as well. But once they passed, I quickly recognized those nightmares for the delusions they were: neuronal phantasmagoria stirred up by brain circuitry struggling to get running again.

But while I was in coma my brain hadn't been working improperly. *It hadn't been working at all.* The part of my brain that years of medical school had taught me was responsible for creating the world I lived and moved in and for taking the raw data that came in through my senses and fashioning it into a meaningful universe: that part of my brain was down, and out. And yet despite all of this, I had been alive, and aware, *truly aware,* in a universe characterized above all by love, consciousness, and reality. (There was that word again.) There was, for me, simply no arguing this fact. I knew it so completely that I ached.

What I'd experienced was more real than the house I sat in, more real than the logs burning in the fireplace. Yet there was no room for that reality in the medically trained scientific worldview that I'd spent years acquiring.

How was I going to create room for both of these realities to coexist?

# 28.

## Die Ultra-Werklikheid

*There are two ways to be fooled. One is to believe what isn't true; the other is to refuse to believe what is true.*
SØREN KIERKEGAARD (1813-1855)

Terwyl ek my herinnering neerskryf, is daar een woord wat telkemale na vore kom.

*Werklik.*

Voor my koma het ek nooit besef hoe misleidend ’n woord kan wees nie. Soos ek geleer het om daaraan te dink, in my mediese opleiding en in die leerskool van die lewe, is iets óf werklik (‘n motorongeluk, ’n voetbalwedstryd, ’n toebroodjie op jou bord), óf dit is nie. In my ervaring as neurochirurg het ek dikwels mense gesien wat hallusinasies kry. Ek het gedink ek weet hoe vreesaanjaend onwerklike verskynsels kan wees vir iemand wat dit ervaar. En gedurende die paar dae van my ISE-psigose het ek self ’n hele klompie besonder werklike nagmerries ondervind. Maar toe dit eers verby was, het ek gou besef dat dit blote waan was: drogbeelde wat deur die senubane in my brein voortgebring is terwyl die brein weer aan die gang gekom het.

Maar terwyl ek in die koma was, het my brein nie net gedeeltelik gewerk nie. *Dit het glad nie gewerk nie.* Dié deel van my brein wat, soos ek in my mediese opleiding geleer het, sin maak van die wêreld waarin ek my bevind en die indrukke verwerk wat deur die sintuie waargeneem word, dié deel van my brein het nie gefunksioneer nie. En nogtans het ek gelewe en was ek bewus, waarlik bewus, van ’n bestaan gekenmerk deur liefde, bewussyn en werklikheid. (Weer daardie woord.) Vir my was hierdie feit onteenseglik waar. Ek het dit so volledig geweet dat dit seergemaak het.

Wat ek ervaar het, was meer werklik as die huis waarin ek gesit het, as die houtstompe in die kaggel. Tog was daar geen plek vir daardie werklikheid in die wetenskaplike wêreldbeskouing waarin ek opgelei is nie.

Hoe kon ek plek maak vir albei werklikhede om naas mekaar te bestaan?

# 29.

## *A Common Experience*

Finally the day came when I had written down everything I could, every last memory of the Realm of the Earthworm's-Eye View, the Gateway, and the Core.

Then it was time to read. I plunged into the ocean of NDE literature—an ocean into which I'd never so much as dipped a toe before. It didn't take me long to realize that countless other people had experienced the things I had, both in recent years and centuries past. NDEs are not all the same, each one is unique—but the same elements show up again and again, and many I recognized from my own experience. Narratives of passing through a dark tunnel or valley into a bright and vivid landscape—ultra-real—were as old as ancient Greece and Egypt. Angelic beings—sometimes winged, sometimes not—went back, at least, to the ancient Near East—as did the belief that such beings were guardians who watched the activities of people on earth and greeted those people when they left it behind. The sense of being able to see in all directions simultaneously; the sensation of being above linear time—of being above *everything*, essentially, that I had previously thought of as defining the landscape of human life; the hearing of anthem-like music, which entered through one's whole being rather than simply one's ears; the direct and instantaneous reception of concepts that normally would have taken a very long time and a great deal of study to comprehend, without any struggle whatsoever . . . feeling the intensity of unconditional love.

Over and over, in the modern NDE accounts and in spiritual writings from earlier times, I'd feel the narrator struggling with the limitations of earthly language, trying to get the entirety of the fish they had hooked on board the boat of human language and ideas . . . and always, to one degree or another, failing.

And yet, with each attempt that fell frustratingly short of its goal, each person straining at language and ideas to get this enormity across to the reader, I'd understand the aim of the storyteller and what they'd hoped to convey in all of its boundaryless majesty, but simply couldn't.

*Yes, yes, yes!* I'd say to myself as I read. *I understand.*

These books, this material, had all, of course, been there before my experience. But I'd never *looked* at it. Not just in terms of reading, but in another way as well. Quite simply, I'd never held myself open to the idea that there might be anything genuine to the idea that something of us survives the death of the body. I was the quintessential good-natured, albeit skeptical, doctor. And as such, I can tell you that most skeptics aren't really skeptics at all. To be truly skeptical, one must actually examine something, and take it seriously. And I, like many doctors, had never taken the time to explore NDEs. I had simply "known" they were impossible.

I also went through the medical records of my time in coma—a time that was meticulously recorded, practically from the very start. Reviewing my scans just as I would have for a patient of my own, it became clear to me at last just how fantastically sick I had been.

Bacterial meningitis is unique among diseases in the manner in which it attacks the outer surface of the brain while leaving its deeper structures intact. The bacteria efficiently wreck the human part of our brain first, and finally prove fatal by attacking the deeper "housekeeping" structures common to other animals, deep beneath the human part. The other conditions that can damage the neocortex and cause unconsciousness—head trauma, stroke, brain hemorrhages or brain tumors—are not nearly as efficient at completely damaging the entire surface of the neocortex. These tend to involve only part of the neocortex, leaving other parts unscathed and able to function. Not only that, but instead of taking the neocortex alone out, they tend to also damage the deeper and more primitive parts of the brain as well. Given all of this, bacterial meningitis is arguably the best disease one could find if one were seeking to mimic human death without actually bringing it about. (Though of course, it usually does. The sad truth is that virtually everyone as sick as I was from bacterial meningitis never returns to tell the tale.) (See Appendix A.)

Though the experience is as old as history, "the near-death experience" (regardless of whether it was seen as something real or a baseless fantasy) only became a household term fairly recently. In the 1960s, new techniques were developed that allowed doctors to resuscitate patients who had suffered a cardiac arrest. Patients who in former times simply would have died were now pulled back into the land of the living. Unbeknownst to them, these physicians were, through their rescue efforts, producing a breed of trans-earthly voyagers: people who had glimpsed beyond the veil and returned to

tell about it. Today they number in the millions. Then, in 1975, a medical student named Raymond Moody published a book called *Life After Life,* in which he described the experience of a man named George Ritchie. Ritchie had "died" as a result of cardiac arrest as a complication of pneumonia and been out of his body for nine minutes. He traveled down a tunnel, visited heavenly and hellish regions, met a being of light that he identified as Jesus, and experienced feelings of peace and well-being that were so intense he had difficulty putting them into words. The era of the modern near-death experience was born.

I couldn't claim complete ignorance of Moody's book, but I had certainly never read it. I didn't need to, because I knew, first of all, that the idea that cardiac arrest represented some kind of close-to-death condition was nonsense. Much of the literature about near-death experiences concerns patients whose hearts stopped for a few minutes —usually after an accident or on the operating table. The idea that cardiac arrest constitutes death is outdated by about fifty years. Many laypeople still believe that if someone comes back from cardiac arrest, then they have "died" and returned to life, but the medical community long ago revised its definitions of death to center on the brain, not the heart (ever since brain death criteria, which rely on crucial findings of the patient's neurological examination, were established in 1968). Cardiac arrest is relevant to death only in terms of its effect on the brain. Within seconds of cardiac arrest, cessation of blood flow to the brain leads to widespread disruption of cooperative neural activity and loss of consciousness.

For half a century, surgeons have routinely stopped the heart for minutes to hours in cardiac surgery and occasionally neurosurgery, using cardiopulmonary bypass pumps, and sometimes cooling the brain to enhance its viability under such stresses. No brain death occurs. Even a person whose heart stops on the street might be spared brain damage, provided that someone starts performing cardiopulmonary resuscitation within four minutes and the heart can eventually be restarted. As long as oxygenated blood travels to the brain, the brain—and therefore the person—will stay alive, albeit transiently unconscious.

This piece of knowledge was all I needed to discount Moody's book without ever opening it. But now I did open it, and reading the stories Moody reported with the reference of what I myself had gone through made me completely shift my perspective. I had little doubt that at

least some of the people in these stories had genuinely left their physical bodies. The similarities with what I myself had experienced beyond the body were simply too overwhelming.

The more primitive parts of my brain—the housekeeping parts—functioned for all or most of my time in coma. But when it came to the part of my brain that every single brain scientist will tell you is responsible for the human side of me: well, that part was gone. I could see it on the scans, in the lab numbers, on my neurological exams—in all the data from my very closely recorded week in hospital. I quickly began to realize that mine was a technically near-impeccable near-death experience, perhaps one of the most convincing such cases in modern history. What really mattered about my case was not what happened to me personally, but the sheer, flat-out impossibility of arguing, from a medical standpoint, that it was all fantasy.

Describing what an NDE is is challenging, at best, but doing so in the face of a medical profession that refuses to believe it's possible at all makes it even harder. Due to my career in neuroscience and my own NDE, I now had the unique opportunity to make it more palatable.

# 29.

# ’n Algemene Verskynsel

Uiteindelik breek die dag aan dat ek alles neergeskryf het wat ek kon, elke herinnering van die Ryk van die Erdwurmperspektief, die Poort en die Kern.

Nou is dit tyd om te lees. Ek begin my verdiep in die magdom NDE-literatuur – waarvan ek voorheen nie eens geweet het nie. Gou besef ek dat talle mense voor my dieselfde ervarings as ek gehad het, in die onlangse en ook die verre verlede. NDE’s is nie almal dieselfde nie, elkeen is uniek, maar daar is elemente wat keer op keer voorkom, waarvan ek baie uit my ervaring herken het. Verhale van ’n donker tonnel of vallei wat uitmond in ’n helder en superrealistiese landskap is reeds deur die vroeë Grieke en Egiptenare aangeteken. Engelagtige wesens, soms met vlerke en soms nie, was reeds in die ou beskawings van die Midde-Ooste bekend, asook die gedagte dat hierdie wesens bewaarengele was wat oor die aktiwiteite van mense op aarde gewaak het en hulle tegemoet gegaan het wanneer hulle die aardse bestaan verlaat. Die gewaarwording dat jy gelyktydig in alle rigtings kan sien; dat jy bokant lineêre tyd is, dat jy bokant alles is wat ek vantevore gedink het bepalend is vir ’n mens se lewe; die gewyde musiek wat jou hele wese vul; die direkte en onmiddellike bewuswording, sonder enige moeite, van konsepte wat normaalweg ’n baie lang tyd en intensiewe studie sou verg om te begryp; en die intense ervaring van onvoorwaardelike liefde.

Keer op keer, in die hedendaagse NDE-verslae en geestelike geskrifte van vroeër, kry ek die gevoel dat die verteller stry teen die beperkings van taal en nie daarin slaag om die ontwykende idee met woorde vas te vat nie – soos ’n hengelaar wat net nie die vis aan die hoek in die boot kan kry nie.

En tog, hoewel die skrywers se pogings om hulle ervarings te beskryf nie altyd geslaag is nie, en dit duidelik is dat hulle met taal en idees stoei om die volle omvang van hulle boodskap oor te dra, kan ek

tog verstaan wat die verteller se bedoeling is, en die grootsheid en omvang begryp van wat hulle probeer oordra.

*Ja, ja, ja!* dink ek, terwyl ek lees. *Ek verstaan.*

Hierdie boeke en inligting het natuurlik al bestaan voor my koma-ervaring. Maar ek het nooit daarvan kennis geneem nie. Nie net in die sin dat ek dit nie gelees het nie, maar ook dat ek my nie oopgestel het vir die moontlikheid dat dit kan waar wees dat 'n deel van ons voortlewe nadat die liggaam gesterf het nie. Ek was die tipiese goedgeaarde maar skeptiese dokter. En dan moet ek byvoeg dat ek ook nie skepties was in die ware sin van die woord nie. Om waarlik skepties te kan wees, moet jy iets behoorlik ondersoek en ernstig oorweeg. Soos baie dokters het ek nooit veel aandag gegee aan NDE nie. Ek het sommer net aanvaar dat dit onmoontlik is.

As deel van my leeswerk het ek ook die mediese verslae van my tyd in koma nagegaan – 'n tyd wat noukeurig aangeteken is, so te sê reg van die begin af. Toe ek die breinskanderings nagaan, soos ek dié van 'n pasiënt sou nagaan, word dit vir my duidelik hoe ongelooflik siek ek was.

Bakteriële meningitis is 'n unieke siekte in dié sin dat dit die buitenste oppervlak van die brein aanval, terwyl die dieper strukture bewaar bly. Die bakterieë val eers die meer gevorderde deel van ons brein aan en wanneer dit uiteindelik die dieper "huishoudelike" strukture aanval, wat ons met ander diere gemeen het, is dit noodlottig. Ander toestande wat die neokorteks beskadig, soos kopbeserings, beroerte, breinbloeding of breingewasse, tas nie die hele oppervlak van die neokorteks aan nie, maar slegs 'n deel. Die res van die neokorteks kan steeds funksioneer. Die dieper en meer primitiewe lae van die aangetaste deel word dikwels ook beskadig. As ons hierdie verskil in ag neem, blyk dit dat bakteriële meningitis waarskynlik die siekte is wat die dood die beste kan naboots sonder dat dit werklik gebeur. In die meeste gevalle is dit egter noodlottig – die meeste pasiënte met my simptome herstel nooit van die siekte nie. (Sien bylaag A.)

Hoewel dit reeds van die vroegste tye waargeneem is, het die term nabydood-ervaring (NDE) redelik onlangs eers in algemene gebruik gekom. In die 1960's is nuwe tegnieke ontwikkel wat dokters in staat stel om pasiënte wat hartstilstand gehad het te resussiteer. Pasiënte

wat voorheen sou gesterf het, word nou na die land van die lewendes teruggebring. Sonder dat hulle dit besef, het hierdie dokters met hulle reddingspogings ’n nuwe soort boaardse reis moontlik gemaak: Hierdie pasiënte het ’n kykie gekry in die bestaan aan die oorkant en kon terugkom om daarvan te vertel. Daar is nou reeds miljoene mense met wie dit gebeur het. In 1975 het ’n mediese student, Raymond Moody, ’n boek geskryf met die titel *Life after Life*, waarin hy die ervarings van George Ritchie beskryf. Ritchie het “gesterf” ná ’n hartstilstand as gevolg van pneumonie en was nege minute lank buite sy liggaam. Hy het in ’n tonnel afbeweeg, hemelse en helse streke besoek, ’n stralende wese ontmoet wat hy as Jesus geïdentifiseer het en gevoelens van vrede en welsyn ervaar wat hy skaars onder woorde kon bring. Dit was die begin van die hedendaagse NDE.

Ek was nie onbewus van Moody se boek nie, maar het dit nooit gelees nie. Dit was nie vir my nodig nie, want ek het geweet dat die idee dat hartstilstand ’n soort nabydood-ervaring kan teweeg bring blote onsin is. Baie van die literatuur oor nabydood-ervaring verwys na pasiënte wat ’n paar minute lank ’n hartstilstand gehad het – gewoonlik ná ’n ongeluk of op die operasietafel. Die opvatting dat hartstilstand die dood beteken, is egter reeds vyftig jaar verouder. Baie leke glo nog dat as iemand ná ’n hartstilstand terugkom, dat hulle “dood’ was en nou weer lewe. Medies gesproke hou die definisie van die dood egter verband met brein en nie met die hart nie. Die kriteria vir breindood, wat in 1968 vasgestel is, berus op kritieke bevindings van ’n neurologiese ondersoek van die pasiënt. Hartstilstand hou verband met die dood in dié mate dat dit die brein affekteer. Binne sekondes ná ’n hartstilstand staak die bloedvloei na die brein en word die senuwee-aktiwiteit in die brein ontwrig, wat verlies van bewussyn veroorsaak.

Die afgelope vyftig jaar is dit reeds algemene praktyk tydens hartchirurgie en soms tydens neurochirurgie om die hart ’n paar minute lank te stop deur kardiopulmonêre omleiding te gebruik en soms die brein af te koel (om dit meer lewensvatbaar onder stres te maak). Breindood word nie veroorsaak nie. Selfs iemand wat op straat ’n hartstilstand kry, kan breinskade vryspring indien kardiopulmonêre resussitasie binne vier minute toegepas word en die hart uiteindelik weer begin klop. Solank suurstofryke bloed na die brein vloei, sal die

brein, en dus die persoon, bly lewe, selfs in ’n bewustelose toestand.

Met hierdie kennis het ek by voorbaat Moody se boek afgeskryf, sonder dat ek dit eens oopgemaak het. Maar nou het ek dit wel gelees, en Moody se weergawe van ander se ervarings teen die agtergrond van wat ek self ervaar het, het my perspektief heeltemal verander. Ek was oortuig dat van die beskrywings van buiteliggaamlike ervarings sonder twyfel eg was. Die ooreenkoms met wat ek self ervaar het, was net te oorweldigend.

Die meer primitiewe dele van my brein – die huishoudelike dele – het tydens my koma aanhou funksioneer. Maar die ander deel van my brein, wat vir die meer gevorderde funksies verantwoordelik is, daardie deel was weg. Ek kon dit op die skanderings sien, in die laboratoriumuitslae, in die verslae van my neurologiese ondersoeke – al die data wat gedurende die week aangeteken is. Ek het gou besef dat my ervaring ’n byna volmaakte nabydood-ervaring was, miskien een van die mees oortuigende gevalle in onlangse geskiedenis. Wat werklik in my geval van belang is, is nie wat met my persoonlik gebeur het nie, maar die totale onhoudbaarheid daarvan om uit ’n mediese oogpunt aan te voer dat dit alles verbeeldingsvlugte was.

Dit is moeilik genoeg om ’n NDE te beskryf, maar om dit te probeer doen terwyl die mediese beroep weier om te glo dat dit moontlik is, maak dit nog moeiliker. Danksy my loopbaan in neurowetenskap en my eie NDE, is ek nou in ’n unieke posisie om dit meer aanvaarbaar te maak.

# 30.

## *Back from the Dead*

> *And the drawing near of Death, which alike levels all, alike impresses all with a last revelation, which only an author from the dead could adequately tell.*
>
> —HERMAN MELVILLE (1819–1891)

Everywhere I went in those first few weeks, people looked at me like I had risen from the grave. I ran into one doctor who had been present at the hospital the day I'd come in. He hadn't been directly involved in my care, but he'd gotten a good eyeful when I was rolled into the ER that first morning.

"How can you even *be* here?" he asked, summarizing the medical community's basic question about me. "Are you Eben's twin brother, or what?"

I smiled, reached out, and shook his hand firmly, to let him know it was really I.

Though he was of course joking about whether I had a twin brother, this doctor was actually making an important point. For all intents and purposes I still *was* two people, and if I was going to do what I'd told Eben IV I wanted to do—use my experience to help others—I would have to reconcile my NDE with my scientific understanding and knit those two people together.

My memory went back to a phone call I'd received one morning several years before, from the mother of a patient who'd called as I was examining a digital map of a tumor I was to remove later that day. I'll call the woman Susanna. Susanna's late husband, whom I will call George, had been a patient of mine with a brain tumor. In spite of everything we did, he died within a year and a half of diagnosis. Now Susanna's daughter was ill with several brain metastases from breast cancer. Her prospects of survival beyond a few months were remote. It wasn't a good time to take a call—my mind was completely absorbed in the digital image in front of me, and with mapping out exactly what my strategy was going to be to go in and remove it without doing

damage to the brain tissue around it. But I stayed on the line with Susanna because I knew that she was trying to think of something—anything—to allow her to cope.

I'd always believed that when you're under the burden of a potentially fatal illness, softening the truth is fine. To prevent a terminal patient from trying to grab on to a little fantasy to help them deal with the possibility of death is like withholding pain-killing medication. It was an extraordinarily heavy load to carry, and I owed Susanna every second of attention she asked.

"Dr. A," Susanna said, "my daughter had the most incredible dream. Her father came to her in it. He told her everything was going to be all right, that she didn't need to worry about dying."

It was the kind of thing I'd heard from patients countless times—the mind doing what it can to soothe itself in an unbearably painful situation. I told her it sounded like a wonderful dream.

"But the most incredible thing, Dr. A, is what he was wearing. A yellow shirt—and a fedora!"

"Well, Susanna," I said good-naturedly, "I guess there are no dress codes in Heaven."

"No," Susanna said. "That's not it. Early on in our relationship, when we were first dating, I gave George a yellow shirt. He liked to wear it with a fedora that I also gave him. But the shirt and hat were lost when our luggage failed to arrive on our honeymoon. He already knew by that time how much I loved him in that shirt and hat, but we never replaced them."

"I'm sure Christina had heard lots of wonderful stories about that shirt and hat, Susanna," I said. "And about your early times together . . ."

"No," she laughed. "That's what's so wonderful. That was our little secret. We knew how ridiculous it would sound to someone else. We never talked about that shirt and fedora after they were lost. Christina never heard one peep from us about them. Christina was so afraid of dying, and now she knows she has nothing to fear, nothing at all.

What Susanna was telling me, I discovered in my reading, was a variety of dream confirmation that happens quite often. But I hadn't had my NDE when I'd gotten that call, and at the time I knew perfectly well that what Susanna was telling me was a grief-induced fantasy. Over the course of my career, I had treated many patients who had undergone unusual experiences while in coma or during surgery. Whenever one of these people narrated an unusual experience

like Susanna's, I was always completely sympathetic. And I was quite sure these experiences had indeed happened—in their minds. The brain is the most sophisticated—and temperamental—organ we possess. Tinker around with it, lessen the degree of oxygen it gets by a few torr (a unit of pressure), and the owner of that brain is going to experience an alteration in their reality. Or, more precisely, their personal experience of reality. Throw in all the physical trauma and all the medications that someone with a brain malady is likely to be on, and you have a virtual guarantee that, should a patient have any memories when they come back around, those memories are going to be pretty unusual. With a brain affected by a deadly bacterial infection and mind-altering medications, *anything* could happen. Anything, that is—*except* the ultra-real experience I had in coma.

Susanna, I realized with the kind of jolt that comes when you see something that should have been obvious, wasn't calling to be comforted by me that day. She really and truly was trying to comfort me. But I hadn't been able to see that. I'd thought I was doing Susanna a kindness by pretending, in my wan, distracted way, to believe her story. But I wasn't. And looking back on that conversation and dozens of others like it, I realized just what a long road I had in front of me if I was going to convince my fellow doctors that what I'd been through was real.

# 30.

# Terugkeer uit die Dood

*And the drawing near of Death, which alike levels all, alike impresses all with a last revelation, which only an author from the dead could adequately tell.*
HERMAN MELVILLE (1819-1991)

Oral waar ek daardie eerste paar weke gaan, kyk mense my aan asof ek uit die graf opgestaan het. Ek loop ’n dokter raak wat daar was toe ek by die noodeenheid toegelaat is. Hy was nie direk betrokke by my versorging nie, maar het gesien hoe ek lyk toe ek daardie oggend ingebring is.

“Hoe is dit moontlik dat jy hier is?” vra hy toe hy my sien, die basiese vraag wat my mediese kollegas hulle afvra. “Is jy Eben se tweelingbroer, of wat?”

Ek glimlag en gee hom ’n stewige handdruk, net om te wys dit is werklik ek.

Hoewel dit natuurlik as ’n grap bedoel is, het hierdie dokter eintlik ’n belangrike punt gemaak toe hy vra of ek Eben se tweelingbroer is. In ’n sekere opsig was ek nog twee mense, en as ek werklik wou doen wat ek vir Eben IV gesê het ek wil doen – my ervaring gebruik om ander te help – dan sou ek my NDE met my wetenskaplike kennis moes versoen en dié twee mense met mekaar moes vereenselwig.

Ek het onwillekeurig gedink aan ’n telefoonoproep wat ek ’n aantal jare vantevore van die ma van ’n pasiënt ontvang het. Toe sy bel, was ek besig om ’n digitale kaart te ondersoek van ’n tumor wat ek later daardie dag moes verwyder. Ek sal die vrou Susan noem. Susan se oorlede man, wat ek George sal noem, was vroeër my pasiënt en het ’n breintumor gehad. Hoewel ons alles in ons vermoë gedoen het, het hy 18 maande na sy diagnose gesterf. Nou het Susan se dogter verskeie metastases na die brein gehad as gevolg van borskanker. Haar kans om meer as ’n paar maande te lewe was skraal. Dit was nie ’n geleë tyd vir ’n oproep nie – ek was verdiep in die digitale beeld voor my en besig om my strategie te beplan, hoe om die gewas te verwyder met die min moontlike skade aan die omliggende weefsel. Maar ek het met

Susan gepraat omdat ek geweet het sy het ondersteuning nodig om haar dogter se siekte te verwerk.

Ek was altyd van mening dat as die swaard van ’n lewensbedreigende siekte oor mens hang, daar niks mee verkeerd is om die waarheid ’n bietjie te versag nie. Om ’n terminale pasiënt daarvan te weerhou om die moontlikheid van die dood met ’n bietjie fantasie te besweer is soos om pynverdowende medikasie te weerhou. Susan het ’n besonder swaar las gedra en ek was dit aan haar verskuldig om aan haar aandag te gee.

“Dr Alexander, my dogter het ’n ongelooflike droom gehad. Haar pa het aan haar verskyn. Hy het vir haar gesê alles is reg en sy moet nie bang wees om te sterf nie.”

Ek het talle soortgelyke verhale van pasiënt gehoor – niks meer as verbeeldingsvlugte van iemand wat troos soek in ’n ondraaglike situasie nie. Ek het geantwoord dat dit ’n wonderlike droom was.

“Maar die mees ongelooflike ding, dr Alexander, was wat hy aangehad het. ’n Geel hemp – en ’n vilthoed!”

“Wel, Susan, daar is seker nie kleredragreëls in die hemel nie,” het ek geskerts.

“Nee, maar dis nie die punt nie. Toe ek en George mekaar leer ken het, het ek vir hom ’n geel hemp gekoop. Hy het dit graag saam met die vilthoed gedra, wat ek ook vir hom gegee het. Maar die hemp en hoed het op ons wittebroodsreis saam met ons bagasie weggeraak. Ons was al twee baie lief vir daardie uitrusting van hom, maar ons het dit nooit vervang nie.”

“Susan, julle het seker dikwels vir Christina vertel van julle tye saam, van voor sy gebore is, en van die hemp en hoed wat weggeraak het …”

“Dis juis die ding, dit was net iets tussen ons twee, ons het nooit vir iemand daarvan vertel nie. Dit was eintlik ’n bietjie laf, en ons het gedink ander mense sou dink dis verspot. Ons het beslis nooit vir Christina daarvan vertel nie. Christina was so bang vir die dood, maar nou weet sy daar’s niks om te vrees nie.”

In my latere leeswerk het ek besef dat wat Susan my vertel het, ’n soort droombevestiging was wat dikwels gebeur. Maar toe ek daardie oproep ontvang, het ek nog nie ’n NDE gehad nie, en ek was oortuig dat Christina se droom bloot die gevolg was van haar ontstelde

gemoed. In die loop van my werk as chirurg het pasiënte dikwels ongewone ervarings tydens operasies of in koma gehad. As ’n pasiënt van so ’n buitengewone ervaring vertel het, soos dié van Christina, was ek altyd heel simpatiek. En ek was seker dat hierdie ervarings werklik gebeur het – in hulle gedagtes. Die brein is ’n hoogs ontwikkelde – en temperamentele – orgaan. As daarmee gepeuter word, of die suurstoftoevoer word met ’n paar torr (’n drukeenheid) verminder, sal die persoon se brein ’n veranderde werklikheid ervaar. Of meer akkuraat gestel, hulle persoonlike gewaarwording van die werklikheid sal verander. Voeg daarby die liggaamlike trauma en medikasie waaraan so ’n persoon waarskynlik blootgestel is, dan is dit byna seker dat enige herinneringe wat die pasiënt het wanneer hy of sy weer bykom, vreemd of onwerklik sal wees. Indien die brein deur ’n dodelike bakteriële infeksie en psigotropiese middels aangetas is, kan enigiets gebeur. Enigiets – behalwe die ultra-werklike ervaring wat ek in koma gehad het.

Terugskouend het ek met ’n skok besef – die soort skok wanneer mens skielik iets insien wat vir jou duidelik moes gewees het – dat Susan nie daardie dag gebel het om deur my getroos te word nie. Sy het inderwaarheid gebel om my te troos. Maar ek was nie in staat om dit in te sien nie. Ek het gedink ek bewys haar ’n guns deur op ’n halfhartige manier voor te gee dat ek haar verhaal glo. Maar dit was nie ek wat haar ’n guns bewys het nie. En toe ek terugdink aan daardie gesprek en baie ander soortgelyke gesprekke, het ek besef hoe lank die pad nog is voor ek my kollegas sou oortuig dat wat ek ervaar het, werklik was.

# 31.

## *Three Camps*

> *I maintain that the human mystery is incredibly demeaned by scientific reductionism, with its claim in promissory materialism to account eventually for all of the spiritual world in terms of patterns of neuronal activity. This belief must be classed as a superstition . . . . we have to recognize that we are spiritual beings with souls existing in a spiritual world as well as material beings with bodies and brains existing in a material world.*
>
> —SIR JOHN C. ECCLES (1903–1997)

When it came to NDEs, there were three basic camps. There were the believers: either people who had undergone an NDE themselves or who simply found such experiences easy to accept. Then, of course, there were the staunch unbelievers (like the old me). These people didn't generally classify themselves as unbelievers, however. They simply "knew" that the brain generated consciousness and wouldn't hold still for crazy ideas of mind beyond the body (unless they were good-naturedly comforting someone, as I had thought I'd been doing with Susanna that day).

Then there was the middle group. In here there were all kinds of people who had heard about NDEs, either by reading about them or—because they're extraordinarily common—by having a friend or relative who had undergone one. These people in the middle were the ones my story could really help. The news that NDEs bring is life-transforming. But when a person who is potentially open to hearing about an NDE asks a doctor or a scientist—in our society the official gatekeepers on the matter of what's real and what isn't—they are all too often told, gently but firmly, that NDEs are fantasies: products of a brain struggling to hold on to life, and nothing more.

As a doctor who'd undergone what I had, I could tell a different story. And the more I thought about it, the more I felt I had a duty to do just that.

One by one, I ran down the suggestions that I knew my colleagues,

and I myself in the old days, would have offered to "explain" what happened to me. (For more details, see my summary of neuroscientific hypotheses, Appendix B.)

Was my experience a primitive brainstem program that evolved to ease terminal pain and suffering—possibly a remnant of "feigned-death" strategies used by lower mammals? I discounted that one right out of the gate. There was, quite simply, no way that my experiences, with their intensely sophisticated visual and aural levels, and their high degree of perceived meaning, were the product of the reptilian portion of my brain.

Was it a distorted recall of memories from deeper parts of my limbic system, the part of the brain that fuels emotional perception? Again, no—without a functioning neocortex the limbic system could not produce visions with the clarity and logic I experienced.

Could my experience have been a kind of psychedelic vision produced by some of the (many) drugs I was on? Again, all these drugs work with receptors in the neocortex. And with no neocortex functioning, there was no canvas for these drugs to work on.

How about REM intrusion? This is the name of a syndrome (related to "rapid eye movement" or REM sleep, the phase in which dreams occur) in which natural neurotransmitters such as serotonin interact with receptors in the neocortex. Sorry again. REM intrusion needs a functioning neocortex to happen, and I didn't have one.

Then there was the hypothetical phenomenon known as a "DMT dump." In this situation, the pineal gland, reacting to the stress of a perceived threat to the brain, produces a substance called DMT (or N,N-dimethyltryptamine). DMT is structurally similar to serotonin and can bring on an extremely intense psychedelic state. I'd had no personal experience with DMT—and still haven't—but I have no argument with those who say it can produce a very powerful psychedelic experience; maybe one with genuine implications for our understanding of what consciousness, and reality, actually are.

However, it remains a fact that the portion of the brain that DMT affects (the neocortex) was, in my case, not there to be affected. So in terms of "explaining" what happened to me, the DMT-dump hypothesis came up as radically short as the other chief candidates for explanations of my experience, and for the same key reason. Hallucinogens affect the neocortex, and my neocortex wasn't available to be affected.

The final hypothesis I looked at was that of the "reboot

phenomenon." This would explain my experience as an assembly of essentially disjointed memories and thoughts left over from before my cortex went completely down. Like a computer restarting and saving what it could after a system-wide failure, my brain would have pieced together my experience from these leftover bits as best it could. This might occur on restarting the cortex into consciousness after a prolonged system-wide failure, as in my diffuse meningitis. But this seems most unlikely given the intricacies and interactivity of my elaborate recollections. Because I experienced the nonlinear nature of time in the spiritual world so intensely, I can now understand why so much writing on the spiritual dimension can seem distorted or simply nonsensical from our earthly perspective. In the worlds above this one, time simply doesn't behave as it does here. It's not necessarily one-thing-after-another in those worlds. A moment can seem like a lifetime, and one or several lifetimes can seem like a moment. But though time doesn't behave ordinarily (in our terms) in the worlds beyond, that doesn't mean it's jumbled, and my own recollections from my time in coma were anything but. My most this-worldly anchors in my experience, temporally speaking, were my interactions with Susan Reintjes when she contacted me on my fourth and fifth nights, and the appearance, toward the end of my journey, of those six faces. Any other appearance of temporal simultaneity between events on earth and my journey beyond it are, you might say, purely conjectural!

The more I learned of my condition, and the more I sought, using the current scientific literature, to explain what had happened, the more I came up spectacularly short. Everything—the uncanny clarity of my vision, the clearness of my thoughts as pure conceptual flow—suggested higher, not lower, brain functioning. But my higher brain had not been around to do that work.

The more I read of the "scientific" explanations of what NDEs are, the more I was shocked by their transparent flimsiness. And yet I also knew with chagrin that they were exactly the ones that the old "me" would have pointed to vaguely if someone had asked me to "explain" what an NDE is.

But people who weren't doctors couldn't be expected to know this. If what I'd undergone had happened to someone—anyone—else, it would have been remarkable enough. But that it had happened to me . . . Well, saying that it had happened "for a reason" made me a little uneasy. There was enough of the old doctor in me to know how

outlandish—how grandiose, in fact—that sounded. But when I added up the sheer unlikelihood of all the details—and especially when I considered how precisely perfect a disease *E. coli* meningitis was for taking my cortex down, and my rapid and complete recovery from almost certain destruction—I simply had to take seriously the possibility that it really and truly *had* happened for a reason.

That only made me feel a greater sense of responsibility to tell my story right.

I had always made it a point of pride to keep up on the latest medical literature in my field, and to contribute as well when I had something of value to add. That I had been rocketed out of this world and into another one was news—genuine medical news—and now that I was back, I was not going to sell it short. Medically speaking, that I had recovered completely was a flat-out impossibility, a medical miracle. But the real story lay in where I had been, and I had a duty not just as a scientist and a profound respecter of the scientific method, but also as a healer to tell that story. A story—a true story—can heal as much as medicine can. Susanna had known that when she called me that day in my office. And I'd experienced as much myself when I'd heard back from my birth family. What had happened to me was healing news, too. What kind of a healer would I be if I didn't share it?

A little over two years after returning from coma, I visited a close friend and colleague who chairs one of the foremost academic neuroscience departments in the world. I've known John (not his real name) for decades and consider him a wonderful human being and a first-rate scientist.

I told John some of the story of my spiritual journey deep in coma, and he looked quite amazed. Not amazed at how crazy I now was, but as if he was finally making sense of something that had mystified him for a long time.

It turned out that about a year earlier, John's father was nearing the end of a five-year illness. He was incapacitated, demented, in pain, and wanted to die.

"Please," his father had begged John from his deathbed. "Give me some pills, or something. I can't go on like this."

Then suddenly his father became more cogent than he had been in two years, as he discussed some deep observations about his life and about their family. He then shifted his gaze and began talking to the air at the foot of his bed. Listening, John realized that his father was

talking to his deceased mother, who had died sixty-five years before, when John's father was just a teenager. He had barely mentioned her during John's life but now was having a joyous and animated discussion with her. John could not see her but was absolutely convinced that her spirit was there, welcoming his father's spirit home.

After a few minutes of this, John's father turned back to him, a completely different look in his eye. He was smiling, and clearly very much at peace, more than John could ever remember seeing in him before.

"Go to sleep, Dad," John found himself saying. "Just let go. It's okay."

His father did just that. Closing his eyes, he drifted off with a look of complete peace on his face. Shortly thereafter, he passed on.

John felt the encounter between his father and his departed grandmother was very real, but he had not known what to do with it because, as a doctor, he knew such things were "impossible." Many others have seen that astonishing clarity of mind that often comes to demented elderly people just before they pass on, just as John had seen in his father (a phenomenon known as "terminal lucidity"). There was no neuroscientific explanation for *that*. Hearing my story seemed to give him a license he had been longing for someone to give him: the license to believe what he had seen with his own eyes—to *know* that deep and comforting truth: that our eternal spiritual self is more real than anything we perceive in this physical realm, and has a divine connection to the infinite love of the Creator.

# 31.

## Drie Kampe

*I maintain that the human mystery is incredibly demeaned by scientific reductionism, with its claim in promissory materialism to account eventually for all of the spiritual world in terms of patterns of neuronal activity. This belief must be classed as a superstition … we have to recognize that we are spiritual beings with souls existing in a spiritual world as well as material beings with bodies and brains existing in a material world.*

SIR JOHAN ECCLES (1903-1997)

Daar is drie hoofkampe as dit by NDE's kom. Daar is die bekeerdes: mense wat self 'n NDE gehad het of wat so iets maklik kan aanvaar. Dan is daar die stoere ongelowiges (soos die ou ek). Hierdie mense beskou hulself egter nie sonder meer as ongelowiges nie. Hulle aanvaar dit net as vanselfsprekend dat die brein die setel van die bewussyn is en heg nie enige waarde aan idees oor die gees buite die liggaam nie (tensy hulle met goeie bedoelings iemand probeer troos, soos ek met Susan wou doen).

Dan is daar die middelgroep. Dit sluit verskillende mense in wat al van NDE gehoor het, deur daarvan te lees of – omdat dit redelik algemeen voorkom – deurdat hulle iemand ken wat al so 'n ervaring gehad het. Dit is hierdie groep in die middel wat by my verhaal kan baat. Die nuus wat NDE's bring, is ingrypend. Maar wanneer iemand wat moontlik ontvanklik sou wees vir die gedagte van 'n NDE met 'n dokter of wetenskaplike gesels – in ons gemeenskap is hulle die hekwagters oor wat werklik is en wat nie – dan word hulle gewoonlik vriendelik dog ferm ingelig dat NDE verbeeldingsvlugte is produkte van 'n brein wat probeer vasklou aan die lewe.

As 'n dokter, en met my ervaring van NDE, kon ek 'n ander verhaal vertel. En hoe meer ek daaroor nagedink het, hoe meer het ek gevoel dit is my plig om dit te doen.

Een vir een het ek die moontlike verklarings vir my ervaring oorweeg, verklarings wat ek geweet het my kollegas, en ek self in die ou dae, vir my ervaring sou aanvoer. (Vir meer besonderhede, sien my opsomming van neurowetenskaplike hipoteses, bylaag B.)

Is my ervaring as die produk van evolusie deur die primitiewe

breinstam voortgebring om terminale pyn en lyding te verlig – moontlik ’n oorblyfsel van die skyndood-strategieë wat deur die laer soogdiere gebruik word? Daardie teorie het ek uit die staanspoor verwerp. Dit was eenvoudig nie moontlik dat my gewaarwordings, met hulle hoogs gevorderde oudiovisuele vlakke, en die hoë graad van betekenisonderskeiding, die produk van die primitiewe deel van my brein kon wees nie.

Was dit verwronge herinneringe afkomstig van die dieper gedeeltes van my limbiese stelsel, die deel van die brein wat emosionele gewaarwording huisves? Die antwoord moet weer nee wees – sonder ’n funksionerende neokorteks sou die limbiese sisteem nie die helder en duidelike visioene kon produseer wat ek ervaar het nie.

Kon my ervaring ’n soort psigedeliese visioen wees, voortgebring deur sommige van die (baie) middels waarmee ek behandel is? Die middels werk almal op reseptore in die neokorteks. En as die neokorteks nie funksioneer nie, kan die middels nie daarop inwerk nie.

Wat van REM-indringing? Dit is ’n sindroom wat verband hou met REM-slaap (“rapid eye movement sleep” of paradoksale slaap), die fase waarin drome voorkom. Tydens hierdie fase vind interaksie plaas tussen natuurlike neurotransmitters soos serotonien en reseptore in die neokorteks. Onmoontlik. REM-indringing veronderstel ’n funksionerende neokorteks, waaroor ek nie beskik het nie.

Dan is daar die hipotetiese verskynsel van DMT-storting. Volgens hierdie hipotese reageer die pineaalklier op ’n bedreiging vir die brein en skei DMT af (of N,N-dimetieltriptamien). Die struktuur van DMT stem ooreen met dié van serotonien en kan ’n intense psigedeliese toestand meebring. Ek het geen persoonlike ervaring van DMT nie, maar ek het geen rede om die aanspraak te verwerp dat dit ’n sterk hallusinerende uitwerking het nie. Dit kan selfs ingrypende implikasies hê vir ons begrip van wat bewussyn en werklikheid is. Die feit bly staan dat die deel van die brein wat deur DMT geaffekteer word, naamlik die neokorteks, in my geval nie gefunksioneer het nie en dus nie geaffekteer kon word nie. Die DMT-hipotese kon dus nie my ervaring verklaar nie, om dieselfde basiese rede as die ander moontlike verklarings. Hallusinogene affekteer die neokorteks, en my neokorteks was nie beskikbaar om geaffekteer te word nie.

Die laaste hipotese wat ek oorweeg het, beskou was die sogenaamde "herlaaiverskynsel". Hiervolgens word my ervaring as 'n versameling los, onsamehangende herinneringe en gedagtes wat oorgebly het net voordat my korteks ophou funksioneer het. Soos 'n rekenaar wat herlaai en soveel data as moontlik probeer herwin na 'n stelselfaling, sou my brein hierdie ervaring uit die oorblewe stukkies en brokkies in my bewussyn saamgestel het. Dit kan gebeur wanneer die korteks weer bykom na 'n langdurige verlies van bewussyn, soos met my verspreide meningitis. Dit lyk egter heel onwaarskynlik as mens die ingewikkelde en interaktiewe aard van my uitgebreide herinneringe in ag neem. Omdat ek die nielineêre aard van tyd in die geestelike wêreld so intens ervaar het, kan ek nou verstaan waarom soveel wat oor die geestelike dimensie geskryf word, uit ons aardse perspektief so vreemd en onsinnig voorkom. In die wêrelde bokant hierdie een verloop tyd anders as hier. Dit is nie noodwendig een ding na die ander nie. 'n Oomblik kan soos 'n leeftyd voel, en een of verskeie leeftye soos 'n oomblik. Maar, hoewel tyd (in ons terme) in die ander wêrelde nie soos normaalweg verloop nie, beteken dit nie dat dit deurmekaar is nie. My eie herinneringe van my tyd in die koma is allesbehalwe deurmekaar. My aardse tyd-ankers vir my ervaring is my interaksies met Susan Reintjes toe sy op die vierde en vyfde nag met my kontak gemaak het en die verskyning van die ses gesigte aan die einde van my reis. Enige ander ooreenstemming tussen gebeure hier op aarde en my reis daarbuite, kan mens sê, is blote gissings.

Hoe meer ek oor my toestand geleer het en hoe meer ek probeer het om met behulp van die hedendaagse wetenskaplike literatuur 'n verklaring te vind vir wat gebeur het, hoe verder was ek van 'n antwoord. Alles – die besondere duidelikheid van my visioen, die helderheid van my gedagtes as 'n konseptuele stroom – dui op 'n hoër en nie 'n laer funksionering van die brein nie. Maar my hoër brein was nie daar om die werk te doen nie.

Die sogenaamde wetenskaplike verklarings vir NDE's wat ek gelees het, was vir my deursigtig en onvoldoende, en hoewel dit nou vir my skokkend en onaanvaarbaar is, het ek met skaamte besef dat dit die verklarings was waarop "die ou ek" my sou beroep as ek moes verduidelik wat 'n NDE is.

Maar 'n mens kan nie verwag dat iemand wat nie 'n mediese

agtergrond het, dit noodwendig sal weet nie. As dit wat ek ervaar het met iemand anders gebeur het, met enigiemand anders, sou dit merkwaardig genoeg gewees het. Maar dat dit met my gebeur het … Die afleiding dat dit met ’n rede gebeur het, het my ongemaklik laat voel. Daar was genoeg van die ou dokter in my om te besef hoe vreemd – trouens, hoe grootdoenerig – dit klink. Maar toe ek die blote onwaarskynlikheid van al die besonderhede bymekaartel – en veral toe ek in ag neem hoe ideaal geskik ’n toestand soos *E. coli*-meningitis is om die korteks tot stilstand te bring, en hoe vinnig en volledig ek van byna totale verwoesting herstel het – móés ek net die moontlikheid ernstig oorweeg dat dit waarlik tog om ’n rede gebeur het.

Dit het my met ’n groter verantwoordelikheidsbesef gevul om my verhaal reg te vertel.

Ek was altyd daarop gesteld om op hoogte te bly van die jongste mediese literatuur op my gebied, en om ook by te dra as ek iets van waarde kon byvoeg. Dat ek hierdie wêreld verlaat en ’n ander een besoek het, was nuus – egte mediese nuus – en ek was van plan om reg daaraan te laat geskied. Medies gesproke was die feit dat ek volledig herstel het ’n saak van onmoontlikheid, ’n mediese wonderwerk. Maar die ware verhaal was eerder wat ek ondergaan het, en dit was my plig – nie net as ’n wetenskaplike en navolger van die wetenskaplike metode nie, maar ook as ’n geneser – om die verhaal te vertel. ’n Verhaal – ’n ware verhaal – kan ewe veel genees as medisyne. Susan het dit geweet toe sy my daardie dag op kantoor gebel het. En ek het dit self ervaar toe ek ’n antwoord van my biologiese familie ontvang het. Wat met my gebeur het, was ook genesende nuus. Watter soort geneser sou ek wees as ek dit nie sou deel nie?

Net meer as twee jaar nadat ek uit die koma gekom het, het ek ’n goeie vriend en kollega besoek wat die voorsitter is van een van die voorste neurowetenskapdepartemente in die wêreld. Ek ken John (nie sy regte naam nie) al tientalle jare en beskou hom as ’n wonderlike mens en eersterangse wetenskaplike.

Ek het John vertel van my geestelike reis terwyl ek in ’n diep koma was, en hy het my verbaas aangekyk. Nie verbaas oor hoe ver heen ek nou was nie, maar asof hy uiteindelik iets verstaan wat hom al lankal

pla.

Dit blyk toe dat sy pa ’n jaar vantevore die einde van die pad bereik het na ’n siekte van vyf jaar. Hy kon niks meer vir homself doen nie, sy gedagtes was nie meer helder nie en hy het erge pyn verduur. Hy wou net sterf en het John gesoebat om hom te help om ’n einde aan alles te maak.

Meteens het sy verstand helderder geraak as wat dit die voorafgaande twee jaar was en hy het ’n diep gesprek met John begin voer oor sy lewe en hulle gesin. Toe het hy na die voetenent van die bed gekyk, en begin praat asof daar iemand is. John het besef sy pa praat met sý ma wat oorlede is toe hy nog ’n tiener was. Hoewel hy selde met John oor haar gepraat het, was hy nou in ’n vrolike en lewendige gesprek met haar gewikkel. John kon haar nie sien nie, maar hy was heeltemal oortuig dat haar gees daar is, om sy pa se gees te verwelkom.

‘n Paar minute later het sy pa weer na hom gekyk, maar met ’n heel ander uitdrukking. John kon nie onthou dat hy hom al ooit so vreedsaam sien glimlag het nie.

Sonder om eers daaroor na te dink, het John gesê: “Slaap nou maar, Pa. Dis alles reg, Pa kan nou maar laat gaan.”

En dit is wat sy pa gedoen het. Hy het sy oë toegemaak en met ’n vredige uitdrukking op sy gesig ingesluimer. Kort daarna is hy oorlede.

Vir John was die ontmoeting tussen sy pa en sy oorlede ouma baie werklik, maar hy het nie geweet wat om daarvan te maak nie, want as ’n mediese dokter het hy geweet hierdie soort ding is “onmoontlik”. Daar is baie verhale van hierdie verbasende helderheid wat kort voor die dood intree by bejaardes wat al begin dement raak, soos wat John by sy pa gesien het – ’n verskynsel bekend as terminale helderheid. Daar is geen neurowetenskaplike verklaring daarvoor nie. Toe hy my verhaal hoor, het hy die lisensie gekry waarna hy so lank verlang het, die lisensie om te glo wat hy met sy eie oë gesien het – die diep en troostende wete dat ons geestelike self meer werklik is as enigiets wat ons in hierdie fisieke wêreld sal teëkom en dat daardie geestelike self ’n heilige verbintenis met die ewige liefde van die Skepper het.

